# Di Eerste Boek van Moses,

GENOEM

# GÉNESIS.



PAARL
D. F. DU TOIT & CO.

1893.

Ahasvéros het geregeer o'er 127 State, van Indi'e af tot na Morenland toe... En hij het briwe uitgestuur an elke Staat in syn eie skrif, en an elke nasi in syn eie spreektaal : *"dat elke man baas moet wees in syn eie huis, en di taal van syn eie volk moet praat."*—Ester 1 : 1, 22 ; 3 : 12 ; 8 : 9.

En daar was (op di Pinksterdag) in Jerusalem tuis vrome manne uit alle nasiis wat onder di hemel is... En hulle was verbaas en sê onder makaar : "Kyk, is dit ni almal Galile'ers wat daar praat ni ? En *hoekom hoor ons dan ver hulle praat elkeen in ons eie taal waarin ons gebore is ?*.. Ons hoor ver hulle *in ons eie tale di grote werke van God verkondig."*—Hand. 2 : 5—11.

Paulus sê : "Ek dank myn God, dat ek meer tale praat as julle almal. Mar ek wil liwers 5 woorde in di gemeente praat met myn verstand, om ander oek te leer, as 5000 woorde in 'n (vreemde) taal."—1 Cor. 14 : 18, 19.

En ek siin 'n ander engel vliig in di middel van di lug, met 'n eeuige Evangeli ; om te verkondig an almal wat op di aarde sit en *an alle volke en geslagte en tale en nasiis.*—Op. 14 : 6.

# Inleiding.

———:o:———

Genesis is klaar. Di eerste boek van di Bybel kan ons nou al lees in ons moedertaal. Ons hoor dus al di grote werke Gods in di taal waarin ons gebore is verkondig.

Dis 'n vrug van veul arbeid en gebed. Di maniir waarop ons nou werk is: alle Donderdag aande (tensy wettige verhindering dit belet) kom 'n kring van broeders by makaar ver di Bybelvertaling. Dit word geopen en gesluit met gebed, waarby in bisondere mate di teenwoordigheid van Gods Gees gevoel en erken word. Daarna sit ons om 'n ronde tafel elkeen met syn bybel. Eers het ons Génesis vertaal, wat nou verskyn. En nou is ons besig an Mattéus. Eén of 2 het altyd di Bybel in di oorspronkelike taal (Hebreeus of Griiks, en wel 'n kritise uitgaaf, wat di verskillende oue lesings gé), di andere het elkeen 'n aparte vertaling, soos di Hollanse Statevertaling, di egte Engelse vertaling, di Luterse vertaling, di nuwe Hollanse en di nuwe Engelse vertaling, verder di vertalings van van der Palm, Lange, ens.

In di begin het ons gen antekenings gehou ni, mar van Génesis 21 vs. 22 af het ons in 'n boek al aande angeteken wi teenwoordig was en watter afdeling behandel is. Daarvandaan af het dit ons 18 aande geneem om Génesis klaar te maak. Ons getal was van 5 tot 17 per aand, daaronder 2 predikante, 1 Sendeling, 3 onderwysers, 1 Dokter, 1 Jood, ens.

Di maniir van werk ver Genesis was só: Ds. S. J. du Toit vertaal vooruit. As ons samekom dan lees hy voor letterlik hoe dit in Hebreeus staan, woord ver woord, en letter ver letter. Waar belangrike of twyfelagtige woorde is, word dit opgeslaan en al di betekenisse sekuur nagegaan in di beste woordeboeke. Dan gé hy ons hoe hy dit in Afrikaans uit-

gedruk het. Di vertaling word dan noukeurig vergelyk met di Hebreeus en met di verskillende andere vertalings, en waar dit dan deur almal same, onder di leiding van di Heilige Gees, nodig bevind word, daar word veranderings gemaak, en besluit waar en hoe antekenings moet gemaak worde. Daarna werk Ds. S. J. du Toit dit dan weer o'er.

Nou is ons besig met Mattéus en op enigsins 'n andere maniir. Om ni teveul invloed op di andere broeders uit te oefen ni, maak Ds. du Toit nou ni meer vooruit 'n geskrywe vertaling ni. Ons vergelyk eenvoudig di oorspronkelike teks met al di beste vertalings, oek wel met raadpleging van woordeboeke en verklarings waar dit nodig is. Ons perbeer eers goed om di méning van di Heilige Gees te verstaan en dan besluit ons hoe om dit di beste in *ons* taal uit te druk. Ds. du Toit neem dan daarby antekeninge en werk dit dan daarna uit. So het ons al 12 hoofstukke van Mattéus bewerk in 13 aande tyd.

Ons gé di maniir van bewerking so noukeurig op, dat ons broeders buiteaf kan siin, dat ons ni ligvêrdig te werk gaan ni. Ons is altyd bly as hiir vrinde van onder kom en hulle kan en wil dit bywoon. Verskeie het dit al bygewoon en di was altyd reg verblyd en dankbaar daarvoor, en het onse liwe Vader in di hemele di ére en lof gegé ver wat hulle gesiin en gehoor het. Ons hoop dat sulke en andere broeders ni sal vergeet om te bidde ver ons, en veral in di werk ni. Laat hulle veral Donderdags aande ver ons same met di werk an di Here opdra. Laat di versugting vêraf wees wat dit in ons kring is, namelik: "Dat ons Hemelvader ver ons wil verlig deur diselfde Gees wat di Bybel geskrywe het, so dat ons duidelik di sin en méning van di Gees in elke woord en letter mag verstaan;—dat Hy ons dan, as di Gees van di tale, wil leer hoe ons Syn méning reg en duidelik in ons taal moet uitdruk;—dat Hy ons eie sile almeer wil verkwik en versterk deur di léwende woord, so dat ons kan genade kry om met di werk vort te gaan;—dat Hy oek di harte van ons volk wil voorberei om Syn woord in hulle eie taal te ontvang;—dat Hy veule dorstige en hongerige sile

deur di Bybel in ons Volkstaal wil drenk en spysig ver di eeuige lewe :—en dat Hy alle vyandskap teen Syn eie werk wil magteloos maak en beskaam." Dis wat ons telkens same bidde en wat ons hoop en wens dat ons broeders deur di héle land same met ons sal bidde.

Dan nog iits, di lesers sal siin dat ons op verskeie plekke antekeninge gemaak het. Deur alle bybelvertalers, veral di wat di eerste di Bybel in 'n taal vertaal, is di behoefte gevoel an sulke antekeninge, om di leser te laat verstaan waarom di vertalers dit juis só uitgedruk het. Met behoud van hoofstukke en verse, sodat elkeen maklik kan opsoek, het ons tog di inhoud so afgedeel met opskrifte bo an, dat dit makliker is om te lees en iits te kry wat 'n mens wil hê. Dit sal tog wel ni nodig wees dat ons hiir sê, dat Moses ni in Hollans, mar in Hebreeus geskrywe het, en dat hy oek ni di afdélings in hoofstukke en verse gemaak het ni.

Op een punt wil ons nog wys, wat di vertaling self betref. Dis so letterlik molik gemaak, en waar ons dit ni volkome létterlik kon kry ni, het ons in di kanttékening di letterlike betékenis gesit. Dan perbeer ons oek om soveul molik di oorspronkelike woorde altyd met diselfde woorde in Afrikaans uit te druk, terwyl onse Statevertalers soms diselfde Hebreeuse of Griikse woord met 4 of 5 aparte Hollanse woorde vertaal en omgekeer 6 tot 7 Hebreeuse en Griikse woorde vertaal met een Hollanse woord. Dan het ons eie name soveul molik gehou soos dit nou eenmaal in Hollans geskrywe is. Maar eie name soos *Jehova* en *Sheool* (Doodenrijk) het ons onvertaal laat bly, terwyl ons Statevertaling di eerste vertaal het met HEÉRE en di laaste somtyds as *graf* en somtyds as *hel*, terwyl dit gen een van di 2 is ni. Ons het op di 2 woorde antekeninge gegé in di teks. Ons vermeld alleen hiir di feit, dat ons an di algeméne régel gehou het: om eie name ni te vertaal ni, mar wel in di kanttékening di betékenis daarvan an te wys.

Ons wag nou ni tot di héle Bybel klaar is ni, mar gé boek ver boek wat klaar is meteen uit. Eers

Génesis; binne kort Mattéus; dus di eerste boeke van di Oue en Nuwe Testament. Dis nog ni vas bepaal ni, mar ons hoop daarna, as di Hére wil, uit di Oue Testament di Psalme, en uit di Nuwe een van di Sendbriwe te vertaal; en so an te gaan met di hulp van di Hére boek ver boek uit te gé tot ons di héle Woord van God in ons eie taal het. Dan kan almal same ingebinde worde; of Oue en Nuwe Testament apart; met of sonder antekenings; soos dan sal blyk di beste te wees.

Di maniir van boek ver boek uit te gé, het veral 2 voordéle: 1) dat wat klaar is dan dadelik syn werk kan doen; en 2) dat belangstellende ons hulle opini kan médeel, ons foute kan anwys, waar hulle meen dat iits moet verbéter worde, sodat dit kan reg gemaak worde as di héle Bybel by makaar gedruk worde. Daartoe stuur ons 'n kopy an elke Teologise Professor, Predikant en Sendeling in ons land, met vrindelike versoek om ons hulle gedagtes en wenke te stuur, wat ons beloof same te bespreek as in di teenwoordightid van di Hére en onder di leiding van di Gees. Mar andere broeders kan ons oek hulle gedagtes en wenke stuur, dit sal éwegoed behartig worde. Wil hulle dit ni doen ni, dis ver hulle rekening.

Ons gaan intussen an in di naam en krag van onse God, vertrouwende: as di werk *uit di mense* is, dat dit sal verbreek worde, mar as dit *uit God* is, dat dan gen mens dit sal kan verbreek of keer ni.

Mog Gods Woord voorspoedig wees onder ons volk! Mog ons swakke poging oek daartoe geseen wees! Dis ons enige wens en begeerte.

Namens di Genootskap van Regte Afrikaners, wat di saak begin het, en namens di Broederkring wat dit nou uitvoer,

D. F. DU TOIT & Co.,
Uitgewers, Paarl.

Paarl, 27 Maart 1893.

# DI EERSTE BOEK VAN MOSES,

## GENOEM GENESIS (WORDING).



### I.—*Di oorspronkelike Skepping,* 1 : 1.

**1. In di begin het God di hemele en di aarde geskape.**

Vs. 1 verhaal di oorspronkelike skepping van di hemele en di aarde in di begin van di tyd, sonder te sê hoe lank gelede dit was.

Di naam van *God* is in Hebreeus meervoudig en di werkwoord *skep* is enkelvoudig. Is hiirin ni al 'n onbestemde anduiding van di later geopenbaarde leer van di Drieënheid ni? Hiir is ten minste 'n *meerderheid* van Persone en 'n *eenheid* van werk.

Vergelyk di herskepping van di hemele en di aarde, Op. 21 : 1, en verder di 2 eerste met di 2 laaste hoofstukke van di Bybel, en let op hoe Gods Woord sluit nes 'n ring: dit eindig waar dit begin. Gen. 1 en 2 beskrywe di skepping *voor di sondeval*, en Op. 21 en 22 *na di o'erwinning o'er di sonde.* Dan kry ons op di nuwe aarde alles weer terug, mar na di herskepping tot ho'er heerlikheid opgevoer.

### *Toestand van di Aarde voor di teenwoordige Vernuwing,* 1 : 2.

**2. En di aarde was** woes en leeg geworde; en duisternis was [1] op di afgrond; en di Gees van God broei [1] op di waters.

[1] Hebr. Op di angesig van.

Vs. 2 verhaal di toestand waarin onse aarde was voor omtrent 6000 jare en hoe dit toen vernuw is, sonder te sê wat al op aarde gebeur is van di oorspronkelike skepping af. Mar di 2 woorde "*woes en leeg*" word in di Bybel net gebruik ver iits wat eers in 'n welgeordende toestand was en later *verwoes* en *ontledig* is, soos lande en stede (Kyk Jes. 34 : 11 en

Jer. 4 : 23). Di woorde "*duisternis op di angesig van di afgrond*" wys oek op verstoring, terwyl di *Gees* van God as Herskepper optré: want di Soon is di *Skepper* (Joh. 1 : 3; Col. 1 : 16) en di Gees is di *Herskepper* (Joh. 3 : 3—5). Al wat di wetenskap dus te sê het teen di bybelse tydrekening is op 'n verkeerde verklaring gegrond. Tussen di twe eerste verse van di Bybel in is ruimte genoeg ver alle ontdekkings van di wetenskap. So het di Kerkvader Augustinus al di 2 verse verklaar voor di besware van di wetenskap nog geopper was.

"*Broei*" geef beter di krag van di Hebreeuse woord terug as *zweefde* in ons Statevertaling. Byvoorbeeld, as 'n vo'el *sweef* o'er di aarde, of o'er di water, dan oefen hy daardeur gen invloed op di aarde of water uit ni; mar as 'n vo'el *broei* op syn nes, dan oefen hy 'n verwarmende, lewegéwende invloed uit op di eiers onder hom, waaran hy syn lewensgloed medeel, en waardeur di slapende lewenskime tot ontwaking en ontwikkeling kom. En dit is di krag van di Hebreeuse woord.

*Di eerste Dag,* 1 : 3—5. (Vergelijk Joh. 1 : 1—13).

3. En God sê: 'Daar sal lig worde!' En daar word
4. lig.—En God siin di lig, dis goed. En God
maak skeiding tussen di lig en tussen di duister-
5. nis.—En God roep tot di lig: 'Dag!' en tot
di duisternis [1] roep Hy: 'Nag!' En dit word
aand, en dit word oggend, [1] eerste dag.

1 Hebr., Dag een.

Vs. 3 en verder oeral in Gen. 1 staan Gods woorde ni in di vorm van 'n gebod ni, mar eenvoudig in di toekomende tyd, soos ons dit letterlik vertaal het. As God sê iits sal gebeur, dan gebeur dit oek, Ps. 33 : 9.

So *word* alles hiir voor di oge van di skrywer en di leser. Moses verhaal ni wat gebeur of klaar *was* ni; mar hy stel anskouwelik voor (molik soos hy dit self siin in di gees) hoe alles word: di leser siin di dinge worde.

Vs. 5. Eers aand, en dan oggend; eers nag, en dan dag; di dag word uit di nag gebore; di nag is di moeder van di dag. Di bybelse dag loop van son-onder tot son-onder. Di rekening van middernag tot middernag is heidens. En di bybel is hiir in o'ereenstemming met di natuur: di oorsprong van alle lewe is in di duisternis.

*Di twede Dag*, 1 : 6—8.

6. En God sê : ‘ Daar sal ’n uitspansel worde in di
middel van di waters, en dit sal ’n afskeiding
7. worde van waters tot waters ! ’—En God maak di
uitspansel, en maak ’n afskeiding tussen di waters
wat van onder af tot an di uitspansel is, en tussen
di waters wat van bo af tot an di uitspansel is ;
8. en dit word so.—En God roep tot di uitspansel :
‘ Hemele ! ’ En dit word aand, en dit word og-
gend, twede dag.

---

*Di derde Dag*, 1 : 9—13. (Vergelijk Ps. 104).

9. En God sê : ‘ Di waters sal versamel worde van
onder di hemele na een plek toe, en di droge grond
10. sal gesiin worde ! ’ En dit word so.—En God
roep tot di droge grond : ‘ Aarde ! ’ en tot di ver-
sameling van di waters roep Hy : “ Sé’e ! ’ En
11. God siin, dis goed.—En God sê ; “ Di aarde sal
opbreng gras, [2] plante wat saad dra, [2] vrugte-
bome wat vrugte dra, na hulle geaardheid, wat
hulle saad in hulle self het, op di aarde ! ’ En
12. dit was so.—En di aarde breng op gras, [2] plante
wat saad dra, na hulle geaardheid, en [2] bome
wat vrugte dra, wat hulle saad in hulle self het,
na hulle geaardheid. En God siin, dis goed.—
13. En dit word aand, en dit word oggend, derde dag.

[2] Hebr., enkelvoud, as versamel-woord, soos by ons vé.

---

*Di viirde Dag*, 1 : 14—19. (Vergelyk Ps. 19).

14. En God sê : ‘ Daar sal ligdra’ers worde in di uit-
spansel van di hemele, om ’n afskeiding te maak
tussen di dag en tussen di nag ! ” En hulle is
geworde tot tekens, en tot jaargetye, en tot dage,
15. en jare.—En hulle is geworde tot ligdra’ers in di
uitspansel van di hemele, om lig te gé op di
16. aarde ; en dit was so.—En God maak di twe grote
ligdra’ers, di grote ligdra’er om te heers o’er di
dag, en di kleine ligdra’er om te heers o’er di nag,

**17. en di sterre.—En God set ver hulle in di uit-**
**spansel van di hemele, om lig te gé op di aarde,—**
**18. en om te heers o'er di dag en o'er di nag, en om**
**'n afdeling te maak tussen di lig en tussen di**
**19. duisternis. En God siin, dis goed.—En dit word**
**aand, en dit word oggend, viirde dag.**

---

Vs. 14. Party mense het beswaar gemaak teen di Skeppingsverhaal, omdat di lig op di eerste dag al gemaak is en di son en maan eers op di viirde dag. Mar dis weer 'n verkeerde verklaring wat stryd soek tussen Bybel en wetenskap. Op di eerste dag skep God di *lig* self (ôr) en op di viirde dag maak Hy di son en di maan tot liggéwers of ligdra'ers *(maoroth)* ver di aarde. Di laaste woord word oek op vele plekke gebruik ver *kandelaar* (Kyk o.a. Ex. 25 : 6). Di maan is al lank bekend as 'n donkere liggaam, wat syn lig van di son ontvang; en di nuwe ontdekkings van di sterrekunde het angetoon, dat di son oek 'n donkere bol is met 'n liggéwende omkleedsel of dampkring. Dus het God op di eerste dag di lig self gemaak en op di viirde dag son en maan tot ligdra'ers, of grote lampe, ver di aarde gemaak. Di nuwere wetenskap bevestig dus di Bybel.—So is dit oek selfs natuurkundig begrypelik hoe di son en di maan weer voor di toekoms van Christus sal verduister worde. (Kyk o.a. Ez. 32 : 7; Joël 2 : 31; 3 : 15; Mat. 24 : 29; Mark. 13 : 24; Luk. 21 : 25; Op. 6 : 12.). En op di nuwe aarde sal di lig van son en maan ni meer nodig wees ni. (Op. 21 en 22).

---

### *Di vyfde Dag,* 1 : 20—23.

**20. En God sê: 'Di waters sal krioel van 'n gewemel**
**van [1] lewende sile, en [1] vo'els sal vli'e o'er di**
**21. aarde [2] in di uitspansel van di hemele!' —En**
**God skep di grote waterdire en elke lewende siil**
**wat beweeg, waarvan di waters wemel, na hulle**
**geaardheid, en elke vo'el wat vlerke het, na syn**
**22. geaardheid. En God siin, dis goed.—En God**
**seen ver hulle en sê: 'Wees vrugbaar, en teel an,**
**en vervul di waters in di sé'e; en di vo'els sal**
**23. anteel op di aarde.—En dit word aand, en dit**
**word oggend, vyfde dag.**

1 Hebr., enkelvoud, nes vs. 11 en 12.
2 Op di aangesig van.

Vs. 20—23. Dit verdiin opmerking dat visse en vo'els same gemaak is op di vyfde dag. Dog oek hiir stem Bybel en wetenskap same; want di Direkunde toon an dat visse en vo'els een soort van dire is, gelyk by nadenk ver elkeen duidelik is.

---

*Di sesde Dag,* **1 : 24—31.** (Vergelyk Ps. 8 en Hebr. 2 : 1—9.)

24. En God sê: 'Di aarde sal vortbreng [1] lewende 1 Hebr. Enkel-
sile na hulle geaardheid, vé, en [1] kruipende ge- vond nes vers
diirte, en [1] dire van di aarde na hulle geaard- 11 en 12.
25. heid!' En dit was so.—En God maak [1] di dire
van di aarde na hulle geaardheid, en di vé na
hulle geaardheid, en allerhande goed wat op di
aarde kruip na hulle geaardheid. En God siin,
dis goed.
26. En God sê: 'Ons sal [1] mense maak in ons beeld,
na ons gelykenis; en hulle sal heers o'er di visse
van di sé, en o'er di vo'els van di hemele, en o'er
di vé, en o'er di hele aarde, en o'er alle kruipende
27. gediirte, wat op di aarde kruip!'—En God skep
di mens in syn beeld, in di beeld van God skep
Hy ver hom, man en vrou skep Hy ver hulle.—
28. En God seen ver hulle, en God sê an hulle: 'Wees
vrugbaar, en vermenigvuldig, en vervul di aarde,
en [2] onderwerp dit, en heers o'er di visse van di 2 Of, wees baas
sé, en o'er di vo'els van di hemele, en o'er elke daarop.
29. lewende ding wat beweeg op di aarde!'—En
God sê: 'Kyk, Ek het an julle gegé elke plant
wat saad dra, wat op di angesig van di hele aarde
is, en elke boom, waarin boomvrug is, wat saad
30. gé, dit sal ver julle tot voedsel wees;—en ver elke
diir van di aarde, en ver elke vo'el van di hemele,
en ver elke kruipende ding op di aarde, wat 'n
lewende siil in hom het, alle groene gewasse
31. tot kos.' En dit was so.—En God bekyk toen elke ding wat Hy gemaak het, en kyk,
dis regte goed. En dit word aand, en dit word
oggend, di sesde dag.

Vs. 26 en 27. Dis van groot belang om op te merk hoe herhaaldelik en nadrukkelik hiir verklaar word, dat di mens in Gods eie beeld geskape is. Want was di mens ni oorspronkelik in Gods beeld geskape ni, dan kon Gods Soon oek ni mens worde ni. Met eerbiid gesê, dis ni te denk, dat Gods Soon di gedaante van enige diir kon anneem ni.

Vs. 26 en 28 In Ps. 8 spreek David nog van di mens syn heerskappy o'er di skepping. Mar in Hebr. 2 : 1—9 word angetoon dat dit nou mar anvankelik bestaan in Christus, en dit eers ten volle sal vervul worde op di nuwe aarde, Op. 21 en 22.

Vs. 31 voleindig di vernuwing van di teenwoordige wereldorde wat vs. 2 begin. Daar was alles *woes* en *leeg*, nou is alles weer *in orde* en *vol*. Di 6 dage toon ons di werk van hernuwing in 2 lyne van gebeurtenisse: di *eerste* en di *viirde* dag het te doen met di duisternis op di angesig van di afgrond; di *twede* en *vyfde* met di woesheid en ledigheid van di water en di lug; en di *derde* en *sesde* met diselfde toestand van di land. Dan weer, di eerste 3 dage het te doen met 'n la'ere; di laaste 3 met 'n ho'ere orde van dinge. Op di *eerste* dag word di duisternis weggeneem van di aarde, en op di *viirde* dag van di lug af. Op di *twede* dag word di water verdeel onder en bo di uitspansel, en op di *vyfde* dag word di 2 elemente, water en lug, bevolk met lewende wesens. Op di *derde* dag word di plante vortgebreng op di grond, en op di *sesde* dag di dire wat sig daarop beweeg. So vorm dag 1, 2, 3 een lyn, en 4, 5, 6 'n ander lyn; sodat 1 met 4, 2 met 5, en 3 met 6 o'ereenkom.

**II.**—*Sewende Dag*, 2 : 1--3, (*Vergelyk Ps.* 95 : 7—11 *en Heb.* 4)

**1. En di hemele en di aarde word toen klaar, en al**
**2. hulle [1] le'ermag.—En God eindig op di sewen-**
**de dag syn werk wat Hy gemaak het, en Hy rus**
**op di sewende dag van al syn werk wat Hy**
**3. gemaak het.—En God seen di sewende dag, en**
**heilig dit, omdat Hy daarin gerus het van al syn**
**werk, wat God geskape het om te maak.**

[1] 'n leger-mag, in gere'elde, geordende optog.

Vs. 1—3 behoor werkelik nog an di eerste hoofstuk. So blyk reeds by di eerste hoofstuk hoe ondoelmatig di verdeling van hoofstukke en verse is, wat ni deur di Bybel-skrywers self ni, mar veul later eers gemaak is.

Dat ons hiir 6 werkelike *dage* en ni 6 *tydperke* moet verstaan ni blyk uit di herhaling by elke

dag van *aand* en *oggend*, en uit di viirde gebod, wat gen betekenis sou hê as hiir *tydperke* bedoel word ni. Vergelyk Ex. 20 : 8—11.

Di sewende dag eindig ni nes di ander dage ni met : "En dit word oggend en dit word aand, di sewende dag," omdat di rus nog ni volkome bereik is ni. David toon in Ps. 95 : 7—11, dat ver Israël di rus meer is as di besit van Kanaän. En in Hebr. 4 siin ons, dat di ware rus meer is as di gewone Sabbath. Di gewone Sabbath en Israëls besit van Kanaän was mar voorbeelde van di ware rus wat Gods volk anvankelik sal geniit in di duisendjarige rijk, na 6000 jare van werk en stryd, en wat oek eers volkome sal wees op di nuwe aarde. (Vergelyk vs. 15 met Hebr. 4 : 9, waar di woord by ons vertaal met *rust* oorspronkelik is *Sabbathismus*, groote Sabbath.)

---

*Di Aarde wag op di Mens*, 2 : 4—7.

4. Dis di geboortes van di hemele en di aarde toen
hulle geskape werd, in di dag toen Jehova God
5. aarde en hemele gemaak het,—en elke [1] boom van di  1 of bos.
veld, voor dit nog in di aarde was, en elke plant
van di veld, voor dit nog gegroei het; want Jehova
God had nog ni laat reen op di aarde ni en
daar was nog gen mens om di grond te bewerk
6. ni.—En 'n mis kom uit di aarde op en bevogtig
7. di hele angesig van di grond.—En Jehova God
vorm di mens van stof uit di grond en blaas in
syn neusgate [2] lewensasem, en di mens word  2 H. asem
tot 'n lewende siil.  van lewens.

---

Vs. 4 begin di twede afdeling van Génesis, waarin Moses di verhaal ni in gereelde tydsorde vortset ni, mar vollens Hebreeuse maniir van verhaal, teruggaan om nou meer uitvoerig te beskrywe hoe di aarde geskik gemaak is ver di mens; hoe di mens geskape en in di Paradys geplaas is; hoe God Syn verbond met di mens opgerig het, ens. Sommige verklaarders het gemeen, dat Moses mar in Génesis verskillende oue antekeninge (fragmente), wat hy hiir en daar gekry het, saamgevoeg het, sodat hiir twé aparte verhale van di skepping sou wees. Tot bewys ver di stelling wys hulle daarop, dat di skrywer van Hoofstuk 1 altyd

net di naam *God* (Elohiim) en di van Hoofstuk 2 en 3 altoos di dubbele naam *Jehova Elohiim* gebruik. Mar dis alweer 'n verkeerde verklaring. Di Jode het di twé name ni willekeurig gebruik ni. *Elohiim* is di benaming van God in Syn betrekking tot di natuur en beteken di Hoge of di Sterke, mar *Jehova* is di *Verbondsnaam* van Israëls God. Hoewel God sig eers later by di twéde naam an Israël geopenbaar het (Ex. 3), gebruik Moses di twé name in syn verhaal van di skepping vollens di betrekking waarin God hiir optré, en wel in Hoofstuk 1 as *Elohiim*, as Skepper van di natuur, en in Hoofstuk 2 en 3 as *Jehova-Elohiim*, omdat hiir di *Skeppings*god tot *Verbonds*god word deur syn verbond met di mens op te rig. Vergelyk Ps. 19, waar vs. 1—7 *Gods* heerlikheid in di natuur en vs. 8—15 di voortreffelikheid van di wet van *Jehova* geprys word. Daar Jehova eintlik Gods *Eienaam* is (Ex. 3 : 14; Jes. 42 : 8), en bowedien onvertaalbaar is, laat ons dit onvertaald bly. Di grondgedagte van di naam is di Ewige, di Onveranderlike.

---

*Jehova plant di Paradys en set di Mens daarin,* 2 : 8—15.

8. En Jehova God plant 'n boord an di oostekant,
in Eden, en Hy set daar di mens wat Hy ge-
9. vorm het —En Jehova God laat uit di grond groei
elke boom wat mooi is om te sien en goed om te
eet, en [2] di lewensboom in di middel van di boord — 2 H. boom van
en di boom van di kennis van goed en kwaad. — lewens.
10. En 'n riviir stroom uit Eden uit om di boord te
bevogtig, en daarvandaan verdeel dit en is ge-
11. worde tot viir [3] rivire.—Di naam van di eerste — 3 H. hoofde.
is Pison, wat di hele land van Havila omloop,
12. waar di goud is;—en goud van di land is goed;
13. daar is bedola en di shoham-steen.—En di naam
van di twéde riviir is Gihon, di wat di hele land
14. van Kush omloop.—En di naam van di derde ri-
viir is [4] Hiddekel, wat na di ooste van Assyrië — 4 Di Tiger.
15. loop. En di viirde riviir is Eufraat.—Toen neem
Jehova God di mens [5] en set hom in di boord — 5 Hb. Laat
van Eden, om dit te bewerk en op te pas. — hom rus.

Vs. 8—15. Hiir verdiin opmerking, dat di Paradys ni behoor tot di aardse skepping ni, wat reeds voltooid was (1 : 31), terwyl God eers later di Paradys plant (2 : 8). So was oek di oorsprong van di mens ni uit di Paradys ni, mar uit di aarde (2 : 7); daarna werd di mens eers in di Paradys geplaas, om dit te bewerk en op te pas (2 : 8): dus was di bestemming van di mens, om di Paradys op te pas teen bose magte van buite, en deur bewerking di boord uit te brei totdat di hele aarde 'n Paradys sou wees, mar deur syn val verloor hy di bestemming. Dit sal nou eers op di Nuwe Aarde bereik worde. Op. 21 en 22.

Vs. 9. "*lewensboom*" is letterlik in Hebreeus "boom van lewens," di laaste woord in di meervoud, meer as een lewe. Netso in vs. 7 "*lewensasem*" is letterlik "asem van lewens," di laaste woord oek meervoudig. Dit toon duidelik an, dat di lewe wat God di mens ingeblaas het en deur di lewensboom voed (Op. 2 : 7 ; 22 : 2, 14), 'n dubbele lewe is (Siil en Gees, 1 Thess. 5 : 23), ni 'n enkelvoudige lewe soos van di dire ni (1 : 21), waar di woord *lewe* enkelvoudig is.

*Jehova's Verbond met di Mens*, 2 : 16, 17.

**16.** **En Jehova God lê 'n gebod op di mens en sê: 'Van**
**elke boom van di boord al etende sal jy eet;—**
**17.** **mar van di boom van di kennis van goed en kwaad,**
**daarvan sal jy ni eet ni, want di dag as jy daar-**
**van eet, al sterwende sal jy sterwe.'**

Vs. 16 en 17. Di uitdrukkings "al etende sal jy eet" en "al sterwende sal jy sterwe" is letterlik vertaal uit Hebreeus, en druk veel meer uit as "vryelyk eten" en "den dood sterven" in di Statevertaling. Di betekenis blyk veral uit di laaste: di dag toen di mens van di verbode boom eet begin di dood in hom, en werk vort totdat hy heeltemal dood is. Soos ons Doopformuliir dit uitdruk: "ons lewe is 'n gestadige dood."

*Jehova maak 'n Vrou ver Adam*, 2 : 18—25.

**18.** **Toen sê Jehova God: 'Dis ni goed dat di mens**
**alleen is ni; Ek sal ver hom 'n hulp maak [1]as lof, teeno'er**
**19.** **metgesel.'—En Jehova God vorm uit di grond hom.**

elke diir van di veld, en elke vo'el van di hemele,
en breng ver hulle na di mens toe, om te kyk
[2]watter naam hy ver hulle sal gé; en wat di mens 2 Of, hoe hy
20. elke lewendige skepsel [2]noem, dis syn naam.—En ver hulle sal
di mens [2]noem di name ver al di vé, en ver di roep.
vo'els van di lug, en ver elke diir van di veld;
mar ver Adam werd gen hulp as metgesel gevinde
21. ni.—Toen lat Jehova God 'n dipe slaap val op di
mens en hy slaap; en Hy neem een van syn ribbe
22. en sluit di plek toe met vlees.—En Jehova God
vorm di rib, wat Hy van di mens geneem het, tot
23. 'n vroumens, en breng haar na di mens toe.—En
di mens sê: 'Di een is nou been van myn bene
en vlees van myn vlees; di een sal genoem worde
[3] Vroumens, omdat sy uit di [4] Mansmens geneem 3 Isha.
24. is.'—Daarom sal 'n man syn vader en moeder 4 Ish.
verlaat en sal syn vrou anklewe, en hulle sal tot
25. een vlees wees.—En hulle was albei nakend, di
man en syn vrou, en hulle was ni beskaamd ni.

## III.—*Di Sondeval,* 3 : 1—6.

1. En di slang was listiger as enige diir van di
veld, wat Jehova God gemaak het. En hy sê ver
di vrou : 'So ! het God regtig gesê : Julle sal ni
2. eet van alle bome van di boord ni ?'—En di vrou
sê ver di slang : 'Van di vrug van di bome van
3. di boord kan ons eet;—mar van di vrug van di
boom wat in di middel van di boord is het God
gesê : Julle sal daarvan ni eet ni en julle sal dit
4. ni anraak ni, anders sal julle sterwe.'—En di
slang sê ver di vrou: 'Julle sal ni sterwe ni,
5. want God weet di dag as julle daarvan eet, dan
sal julle oge ope gaan, en julle sal nes [1] God wees, 1 of, Gode.
6. om goed en kwaad te ken.'—En di vrou siin dat
di boom goed is om van te eet, en dat dit 'n lus
is om na te kyk, en begeerlik om daardeur kennis
te verkry, en sy neem van di vrug daarvan en
eet, en sy gé oek ver haar man same met haar,
en hy eet.

3. : 1. Di slang was 'n *diir van di veld*, dus ni 'n Paradys-diir ni, mar van buite af ingekom. Daarteen moes Adam en Eva reeds gewaak hê as oppassers of bewakers van di Paradys. Moses spreek ni van di Duiwel ni, net mar van di slang as verlei'er; mar vergelyk Joh. 8 : 44 en Op. 12 : 9.

### *Vonnis en Belofte*, 3 : 7—19.

7. En di oge van hulle albei werd geopen, en hulle
weet dat hulle nakend was, en hulle naai vy'e-
8. blare an makaar en maak ver hulle [1]voorskote.— [1] Karosse.
En hulle hoor di [2]stem van Jehova God, terwyl [2] of, geluid.
Hy wandel in di boord op di wind van di dag,
en di mens en syn vrou gaan ver hulle wegsteek
ver di angesig van Jehova God in di middel van
9. di bome van di boord.—En Jehova God roep ver
10. di mens en sê ver hom: 'Waar is jy?'—En hy
sê: 'Ek het Uw [2]stem gehoor in di boord en ek
was bang, omdat ek nakend is; en ek het my
11. gaan wegsteek.—En Hy sê: 'Wi het ver jou
angetoon dat jy nakend is? Het jy geëet van
12. di boom wat Ek jou gebiid het om ni van te eet
ni?'—En di mens sê: 'Di vrou wat U gegé
het om met my te wees, sy het ver my gegé van di
13. boom en ek het geëet.'—En Jehova God sê ver
di vrou: 'Wat het jy gemaak?' En di vrou sê
14. 'Di slang het my verlei, en ek het geëet.'—En
Jehova God sê ver di slang: 'Omdat jy dit gedaan
het, sal jy vervloek wees onder al di vé uit,
en onder al di dire van di veld uit; op jou buik
sal jy gaan, en stof sal jy eet al jou lewensdage.—
15. En vyandskap sal Ek stel tussen jou en tussen di
vrou, en tussen jou saad en tussen haar saad; hy
sal jou di kop [4]vermorsel en jy sal hom di hak- [4] of, beloer.
16. skeen [4]vermorsel.'—Ver di vrou sê Hy: 'Al
vermeerderende sal Ek vermeerder jou smart en
jou swangerskap; in smart sal jy kinders baar,
en na jou man sal jou begeerte wees, en hy sal
17. o'er jou heers.'—En ver Adam sê hy: 'Omdat jy
geluister het na di stem van jou vrouw en geëet

het van di boom, waarvan Ek jou gebiid en gesê
het: Jy sal daarvan ni eet ni, vervloek is di
grond om jouentwil; in [1]smart sal jy daarvan [1] of, moeite.
18. eet al jou lewensdage;—en dit sal dorens en dis-
tels ver jou vortbring, en jy sal di plante van di
19. veld eet.—In di sweet van jou angesig sal jy
brood eet, totdat jy terugkeer na di grond toe,
want daaruit is jy geneem: want stof is jy, en tot
stof sal jy terugkeer.'

*Hoop en Genade in di Straf*, 3 : 20—24.

20. En di mens noem syn vrouw haar naam [2]Eva, [2] H. Hawah
21. omdat sy geworde is moeder van al wat leef.—En d. i. lewe,
Jehova God maak ver Adam en ver syn vrouw of lewende.
rokke van velle en trek ver hulle an.
22. En Jehova God sê: 'Kyk, di mens is
geworde soos een van Ons, om goed en kwaad te
ken; en nou, lat hy syn hand ni uitsteek en van
di lewensboom oek neem en eet en lewe tot an di
23. eeuw ni!'—En Jehova God stuur hom weg uit
di boord van Eden, om di grond te bewerk,
24. waaruit hy geneem is.—En Hy dryf di mens uit,
en Hy plaas an di Ooste kant van di boord van
Eden di Cherubim, en di vlam van 'n sawel
wat na alle kante draai, om di pad na di lewens-
boom te bewaar.

Vs. 20 en 21. Di belofte van vs. 15 geef *hoop* an di gevalle mens, dat di dood ni o'er hom sal heers ni (vs. 20), terwyl di getrouwe Verbondsgod syn *genade* onder di straf bewys deur di mens te klé in syn naakheid, waarskynlik met di velle van offerdire, waarin reeds di plaasvervanging en versoening deurskemer.

Vs. 22. In di staat van onskuld het di mens geëet van di Lewensboom (2 : 16 en 17), en hy sal weêr daarvan eet op di Nuwe Aarde (Op. 2 : 7 ; 22 : 2, 14). Mar dis 'n genadige verskoning, dat God di mens *solank as hy onder di sonde is* van di Lewensboom afweer. Want hoe vreselik sou dit wees as van Adam af alle mense nou nog sou

lewe, onder di sonde en syn gevolge, wat altyd erger word!

Vs. 22: "*tot an di eeuw*" is oek 'n letterlike vertaling van di Hebr. *le-olam*. Diselfde woord word dan in onse Statevertaling op 12 manire vertaal:—

1) "*van ouds*," Gen. 6 : 4; Deut. 32 : 7; Joz. 24 : 2; 1 Sam. 27 : 8; Ps. 119 : 52, ens.

2) "*oud*," of "*zeer oud*," byv. "*oude* palen," Spr. 22 : 28; "*oude* plaatsen," Jes. 58 : 12; "*oud* volk," Jer. 5 : 15; "*oude* paden," Jer. 6 : 16; "*oude* dagen," Mal. 3 : 4.

3) "*van eeuwigheid*" Ps. 25 : 6; 93 : 2; Spr. 8 : 23.

4) "*van eeuwigheid tot eeuwigheid*," 1 Kron. 16 : 36; 29 : 10; Neh. 9 : 5; Ps. 41 : 14; 90 : 2, ens.

5) "*eeuw*" en "*eeuwen*," Job 22 : 15; Ps. 77 : 6; 145 : 13; Pred. 1 : 10; 3 : 11; 9 : 6; Hab. 3 : 6.

6) "*van eeuw tot eeuw*," Jer. 7 : 7; 25 : 5.

7) "*eeuwig*," als "eeuwige geslachten," Gen. 9 : 12; "eeuwig verbond," Gen. 9 : 16; "eeuwige bezitting," Gen. 17 : 8; "eeuwige heuvelen," Gen. 49 : 26; "eeuwig priesterdom," Num. 25 : 13; "eeuwige hoop," Joz. 8 : 28; "eeuwige woningen," 1 Kon. 8 : 13; "eeuwige slaaf," Job 40 : 23, ens.

8) "*eeuwigheid*", Jes. 64 : 5; Micha 5 : 1; Hab. 3 : 6.

9) "*in eeuwigheid, in der eeuwigheid*", Gen. 3 : 22; 6 : 3; Ex. 14 : 13; 15 : 18; 31 : 17, enz.

10) "*eeuwigheden*", Ps. 61 : 5; 77 : 8; Dan. 6 : 27.

11) "*tot in eeuwigheid, tot in der eeuwigheid*", Gen. 13 : 15; Ex. 12 ; 24; Deut. 12 : 28, ens.

12) "*eeuwiglijk*," Ex. 3 : 15; 19 : 9; 21 : 6; Deut. 13 : 16; 15 : 17; 1 Sam. 27 : 12, ens.

Di grondgedagte van di woord is 'n *eeuw*, wat dan met voorsetsels gemaak word *van eeuw tot eeuw;* en *eeuw* weer staat in di Bybel in bisondere sin ver *bedeling van heerlikheid.* So was daar 'n bedeling van heerlikheid op di aarde *voor di sondeval* en sal daar weer 'n bedeling van heerlikheid wees *na di toekoms van Christus* en syn o'erwinning o'er di Satan en di sonde, wanneer hy in heerlikheid sal heers op di aarde. En vollens di twe bedelinge van heerlikheid reken Gods woord: *agteruit* van di bedeling van heerlikheid; en *vooruit* tot an di bedeling van heerlikheid. Dis di betekenis *van olam tot olam* in di Oue Testament. Mar nou onse teenwoordige "bedeling van verborgenheid", 'n tussenbedeling van genade tussen di 2 bedelinge van heerlikheid in, geopenbaar is, veral an en deur Paulus (Col. 1 : 26, 27; Ef. 3 : 3—7), spreek di Nuwe Testament van "toekomende *eeuwen*" (Ef. 2 : 7), en kom veral di betekenisvolle uitdrukking voor *aiones toon aionioon*, "di eeuwe van di eeuwe", mees wat di toekoms angaan met di voorsetsel "tot an di eeuwe van di eeuwe". Di ryke menigvuldigheid van gedagte word weggeneem deur di Statevertaling wat dit eenvoudig teruggé "in alle eeuwigheid". Di leser wat boangehaalde tekste wil nalees by di lig sal siin dat di afgetrokke gedagte van *eeuwigheid teen'er*

*tijd* ni Bybels is ni. Di Bybel spreek van *eeuwe* wat di een uit di ander ontwikkel, en in di Oue Testament veral van 'n heerlike bedeling by di begin en een by di einde, waaruit alles begin en waarin alles uitloop. Di tussentyd onder di sonde kan slegs gelde in sover dit met di eeuwe van heerlikheid in verband staan. Daarom moes di mens onder di sonde ni eet van di Lewensboom ni; dit sal hy eers weer doen in di toekomende eeuw.

Vs. 23 en 24. Dit verdiin opmerking, dat di Paradys ni vernitig werd ni, mar blyf vortbestaan na di sondeval. Alleen di mens is ni *daarin* ni, mar *daarbuite*. Oek moet di verkeerde denkbeeld weggeneem worde, dat Jehova 'n Engel met 'n vurige sawel geset het om di mens van di Paradys af te weer. Dit staat letterlik, dat Jehova 2 dinge gestel het na di uitdrywing van di mens: vereers *di Cherubim* en dan *di vlam van 'n sawel*. Di laaste, wat ons oek daaronder verstaan, was blijkbaar om di toegang tot di lewensboom af te weer. Mar di Cherubim, meervoud, op di Arke des Verbonds twe, mar meesal viir, is di Dragers van Jehovas troon en heerlikheid (Ex. 25 : 18; 1 Kon. 6 : 23; Lev. 16 : 2; Num. 7 : 8, 9; Ps. 18 : 10, 11; Ezech. 1 : 10; 10 : 4; 41 : 18; Op. 4 : 6; 5 : 6—14; 6 : 1—7; 7 : 11; 14 : 3; 15 : 7; 9 : 4). Di Cherubim was dus ver di eerste mense buite di Paradys di teken van Gods teenwoordigheid. Daar het hulle Jehova angebidde. Kaïn was di eerste wat daarvandaan weggegaan het. Daarom sê hy toen Jehova hom verdryf: "Kyk, U het ver my nou verdrywe o'er di aardbodem en van Uw aangesig sal ek verborge wees." En daarna lees ons: "En Kaïn gaan uit van di angesig van Jehova." (Gen. 4 : 14, 16). Hy gaan hom toen tuis maak op di aarde deur 'n stad te bou, mar Seth blyf voor di Paradys. Eers met di Sondevloed werd di Paradys van di aarde weggeneem. Mar tog oek al ni vernitig ni. Kyk Luk. 23 : 43 en 2 Cor. 12 : 4. Op di Nuwe Aarde kry ons di Paradys terug in di Nuwe Jerusalem (Op. 21 en 22). Daar sal di verloste weer toegang hê tot di lewensboom (Op. 2 : 7; 22 : 14). So sluit di Bybel as 'n ring. Vergelyk noukeurig di 3 eerste en di 3 laaste hoofstukke van di Bybel.

## IV.—*Geboorte van Kaïn en Abel*, 4 : 1, 2.

1. Toen beken Adam ver Eva, syn vrou, en sy werd
swanger en baar ver [1]Kaïn, en sê: 'Ek het di 1 besit.
2. God-mens gekry!"—En sy gaan an en baar ver
syn broer, ver [2]Abel. En Abel word 'n skaap- 2 Vergankelikheid.
boer, en Kaïn was 'n bewerker van di grond.—

3. En dit gebeur na verloop van tijd, dat Kaïn an
Jehova 'n offerande breng van di vrugte van di
4. grond.—En Abel, hy breng oek van di eersge-
borene van syn vé, en van hulle vet.—En Jehova
5. kyk ver Abel en syn offerande an,—mar ver Kaïn
6. en syn offer kyk Hy ni an ni.—Toen word Kaïn
baing kwaad en syn angesig was verwese.—En
Jehova sê an Kaïn: 'Waarom is jy so boos?
7. en waarom is jou angesig verwese?—As jy goed
doen, sal jy dan ni angeneem worde ni? Mar as
jy ni goed doen ni, voor di deur lê di sonde.—En,
na jou is syn begeerte, en jy sal o'er hom heers.'
8. En Kaïn praat met syn broer Abel, en toen hulle
in di veld was val Kaïn syn broer Abel an en
9. slaan hom dood.—Toen sê Jehova ver Kaïn:
'Waar is Abel, jou broer?' En hy sê: 'Ek weet
10. ni. Is ek myn broer syn oppaster?'—En Hy sê
'Wat het jy gemaak? Di stem van jou broer
11. syn [3] bloed roep na My uit di grond uit.—En 3 Heb. meer-
nou, vervloek is jy uit di grond uit, wat syn mond voud.
ope gemaak het om jou broer syn bloed te ont-
12. vang uit jou hand uit.—As jy di grond bewerk
sal dit vêrder ni meer syn krag an jou gé ni; 'n
vlugteling en 'n swerweling sal jy op di aarde
13. wees.'—En Kaïn sê an Jehova: 'Myn [4] straf 4 Of, skuld.
14. is groter as ek [5] kan dra!—Kyk, U het ver my 5 Of, as kan
vandag uitgedrywe van di angesig van di aarde vergewe worde
af; en van uw angesig sal ek my moet wegsteek;
en 'n vlugteling en swerweling sal ek op di aarde
wees; en dit sal gebeur, dat elkeen wat ver my kry
15. my sal dood slaan.'—En Jehova sê an hom:
'Daarom wi ver Kaïn doodslaan, 'n sewevoudige
wraak sal op hom kom.' En Jehova gé 'n teken
an Kaïn, dat elkeen wat ver hom kry hom ni moet
16. doodslaan ni.—Toen gaan Kaïn weg uit di teen-
woordigheid van Jehova en woon in di land van
[4] Nod, an di oostekant van Eden. 4 Verbanning

Vs. 1. Letterlik sê Eva : 'Ek het 'n man,—ver Jehova,—het ek verkry,' waarskynlik omdat sy in di seun di beloofde Verlosser (3: 15) siin. Ons voorsetsel *ver* gé terug di Hebreuse *eth* (wat in di nuwe tale ni kan uitgedruk worde ni as net in Afrikaans), wat in di vers alleen dri male voorkom en antoon di voorwerp waarop di werking van di werkwoord o'ergaan. So is dit oek hiir : 'Ek het verkry 'n man, namelik ver Jehova ;' dus di man is Jehova self, of di Godmens. Vergelik Op. 12 : 1—5.

Vs. 4. Dis "eersgeborene," ni "eerstelinge" of vroegste lammers ni, maar di eerste lammers van di jonge ooie. Di "eersgeborene van mense en dire kom Jehova," toe (Ex. 13: 2, 11—16; 22: 29; 34: 19, 20; Lev. 27: 26; Num. 3: 12,13; 18: 12—17, ens.)

Vs. 7. Di laaste gedeelte van di vers kan slaan op Abel, soos dit hiir vertaal is ; of dit kan slaan op di sonde, soos Luther dit vertaal.

Vs 8. Vele oue lesings is : 'En Kaïn sê ver syn broer Abel, Kom ons gaan veld toe, en toen hulle,' ens.

Vs. 16. Kaïn gaan weg uit di teenwoordigheid van Jehova soos dit sig openbaar an di poort van di Paradys, waar Adam en di afstammelinge van Seth bly anbidde. Vergelik 3: 22—24 en 4: 26.

Wat 'n teleurstelling ver onse stamouers ! Na di *doodvonnis* (3: 19) was moeder Eva tog alte bly toen 'n *lewendige* kind uit haar gebore worde ; sy dink toen somar: dis di beloofde Slangvertrapper (3: 15); mar in plaas daarvan word hy omgekeer juis di eerste mensvermoorder ! Voor di poort van di paradys het di mens dus al di beloofde Verlosser verwag, en tog moes dit nog omtrent 4000 jare duur voor hy kom; miljoene moes eers sterwe voor di Lewensvors kom. En tog was dit gen traagheid of onverskilligheid an Gods kant ni. Di mensheid moes eers voorberei worde ver Jesus koms, en selfs toen was hulle nog ni klaar toen hy kom in di volheid van di tyd ni (Gal. 4: 4). Anbiddelike lankmoedigheid van God, verheerlik in di hele mensheid, en in elke verloste siil !

---

*Kaïn syn Afstammelinge,*—4 : 17—24.

17. Toen beken Kaïn ver syn vrou en sy word swan- 1 ingewyde,
ger en baar ver [1] Henoch ; en hy lê 'n dorp an en geleerde.
noem di naam van di dorp na di naam van syn 2 dorpbewoner.
18. seun Henoch.—En an Henoch word [2] Irad gebore 3 van God ge-
en an Irad [3] Mehujaël, en an Mehujaël [4] Methusaël slaan.
19. en an Methusaël [5] Lamech.—En Lamech neem ver 4 Godsman.

hom twe vrouens : di naam van di een was [6] Ada 5 sterk man.
20. en di naam van di twéde was [7] Silla.—En Ada 6 Mooiheid.
baar ver [8] Jabal; hy was di vader van di tentbe- 7 Musikaal.
21. woners en véboere.—En di naam van syn broer 8 Omswerwer.
was [9] Jubal; hy was di vader van almal wat met 6 Musikant.
22. harpe en fluite omgaan.—En Silla, sy baar oek
ver [10] Tubal-Kaïn, 'n leermeester in di maak 10 Kopersmit.
van alle koper en yster instrumente.—En di
23. suster van Tubal-Kaïn was [11] Naäma.—En 11 beminnelik
Lamech sê an syn vrouens :—

Ada en Silla, hoor myn stem !
Vrouens van Lamech, luister na myn rede !
Want ek het 'n man doodgeslaan, om hy my gewond het ;
En 'n jongeling, om hy my gekwes het.

24. As Kaïn sewevoudig gewreek word,
Waarlik, Lamech sewentig en sewevoudig.

---

Vs. 17—24. Met Kaïn en Seth word di Mensdom verdeel in twé déle : Seth en syn geslag bly in Gods teenwoordigheid voor di Paradys ; Kaïn en syn kinders gaan hulle op 'n ander plek tuis maak op di aarde deur 'n stad te bou, (Hebr. 11: 9, 10 ; 13: 14). In di sewende geslag van Adam af loop di goddeloosheid ten top an Kaïn syn kant in Lamech, wat di veelwywery invoer en openlik in moord sig beroem ; en an Seth syn kant klim di vroomheid ten top in di sewende geslag, in Henoch, wat met God wandel, as di profeet vóór di Sondvloed, en na di hemel opgeneem word (5: 24 ; Hebr. 11: 5; Judas vs. 14). Dis opmerkelik dat wat gewoonlik genoem word *beskawing* en *verligting* ontstaan is ni by di kinders van Seth ni, mar by di van Kaïn. So is hiir oek by di eerste Kaïnite di oorsprong van *kunste* en *wetenskappe* van *landbou* en *véboedery* en van *ambagte*. In di korte berig het ons di eerste voorbeeld van *digkuns* (vs. 23, 24); di oorprong van *musiik* (vs. 21), van snaar- en blaasinstrumente ; di kuns van *smitswerk* (vs. 22), in yster en koper ; di ontstaan van di *boukuns* (vs. 17). Dus was kunste en wetenskap, verligting en beskawing, van di oorsprong af in di hande van di afvallige wêreld-party.

*Di Geboorte van Seth,*—4 : 25, 26.

25. En Adam beken weer syn vrou en sy baar 'n seun
en noem syn naam [12] Seth: want sy sê God het 12 Vergoeding
my 'n ander saad toegeken in di plek van Abel,
26. wat Kaïn doodgeslaan het.—En an Seth, oek an
hom word 'n seun gebore, en hy noem syn naam
[13] Enos.—Toen begin hulle di naam van Jehova 13 Mens, in
an te roep. syn swakheid.

Vs. 26. Toen, omtrent 240 jare na di skepping van Adam, begin daar 'n soort van openlike godsdiins. Hiir is dus di ontwikkeling van Seth syn geslag, teeno'er di andere kant in Kaïn syn geslag (vs. 17—24.)

5.—*Van Adam tot Noach,*—5 : 1—32 ; (1 Kron. 1:1—4).

1. Dis di geslagregister van [1] Adam. 1 Hebr. di mens
In di dag toen God di mens skep, maak Hy hom in
2. di gelykenis van God,—man en vrou skep Hy ver
hulle en seen ver hulle en noem ver hulle Mens
3. in di dag van hulle skepping.—En Adam leef
130 jare en kry 'n seun in syn gelykenis, na syn
4. ewebeeld, en noem syn naam Seth.—En di dage
van Adam, na di geboorte van Seth, was 800 jare,
5. en hy kry seuns en dogters.—En al di dage van
Adam wat hy gelewe het was 930 jare, en hy sterf.
6. 7. En Seth leef 105 jare en kry ver Enos.—En
Seth leef, na di geboorte van Enos, 807 jare, en
8. kry seuns en dogters.—En al di dage van Seth
was 912 jare, en hy sterf.
9. 10. En Enos leef 90 jare en kry ver Kenan.—En
Enos leef na di geboorte van Kenan 815 jare, en
11. kry seuns en dogters.—En al di dage van Enos
was 905 jare, en hy sterf.
12. En Kenan leef 70 jare, en kry ver Mahalalel.
13. En Kenan leef na di geboorte van Mahalalel 840
14. jare, en kry seuns en dogters.—En al di dage
van Kenan was 910 jare, en hy sterf.

15. En Mahalalel leef 65 jare en kry ver Jered.
16. En Mahalalel leef na di geboorte van Jered 830
17. jare, en kry seuns en dogters.—En al di dage van
Mahalalel was 895 jare, en hy sterf.
18. En Jered leef 162 jare, en kry ver [2] Henoch. 2 Gewyde.
19. En Jered leef na di geboorte van Henoch 800
20. jare, en kry seuns en dogters.—En al di dage van
Jered was 962 jare, en hy sterf.
21. En Henoch leef 65 jare, en kry ver Methusalach.
22. En Henoch wandel [3] met God na di geboote van 3 Hebr. ver.
Methusalach 300 jare, en kry seuns en dogters.
23. 24. En al di dage van Henoch was 365 jare.—En
Henoch wandel [3] met God, en hy was ni meer ni,
want God neem ver hom weg.
25. En Methusalach leef 187 jare, en kry ver Lamech.
26. En Methusalach leef na di geboorte van Lamech
27. 782 jare, en kry seuns en dogters.—En al di dage
van Methusalach was 969 jare, en hy sterf.
28. 29. En Lamech leef 182 jare en kry 'n seun,—en
hy noem syn naam [1] Noach, en sê: Di een sal 1 Rus.
ver ons troos uit ons werk en uit di moeite van
ons hande, uit di grond wat Jehova vervloek het.
30. En Lamech leef na di geboorte van Noach 595
31. jare, en kry seuns en dogters.—En al di dage van
Lamech was 777 jare, en hy sterf.
32. En Noach was 500 jare oud, en Noach kry ver
Sem, ver Cham en ver Jafeth.

---

Vs. 21—24. Vergelijk Judas vs. 14, 15. Henoch was di *sewende* Stamvader van Adam af, waarin molik 'n anduiding is, dat, na di 6 lange wêreld-tyde van sonde en dood (6000), daar sal kom, in di sewende wêreld-periode (di duisendjarige ryk), deur Christus 'n goddelike lewe, met vrydom van di dood. Dit lyk of Judas dit andui.

Vs. 24. Di statevertaling sê: "Henoch wandelde *met* God." Mar dis hiir di Hebreuse voorsetsel *eth* wat di voorwerp andui waarop di werking van 'n werkwoord o'ergaan (kyk antekening op. 4 : 1), en wat in Hollans of Engels ni te vertaal is ni, mar in Afrikaans wel met di voorsetsel *ver*. Di sin is hiirdeur nog duideliker: God was di voorwerp van syn wandel, hy wandel *ver* God; alles wat hy doen was *ver* God.

**6.** *Di Seuns van God trou met di dogters van di Mens,* **6 : 1—8.**

1. En dit gebeur, toen di mens begin te vermeerder
op di angesig van di grond en dogters an hulle
2. gebore word,—dat di seuns van God di dogters
van di mens siin, dat hulle mooi was, en hulle
neem ver hulle vrouens van almal wat hulle ver-
3. kiis.—En Jehova sê: 'Myn Gees sal ni altyd
twis met di mens ni, hiirin is hy oek mar vlees, en
4. syn dage sal wees 120 jare.' —Daar was reuse op
di aarde in di dage, en oek daarna, toen di seuns
van God hulle vermeng het met di dogters van di
mens, en di ver hulle kinders gebaar het. Dit
was di helde, wat vanselewe beroemde manne was.
5. En Jehova siin dat di boosheid van di mens groot
was op di aarde, en dat elke ingewing van di ge-
dagte van syn hart net deur 'n tyd boos was.
6. En Jehova had spyt, dat Hy di mens op di aarde
7. gemaak het en Hy had hartseer daaro'er —En
Jehova sê: 'Ek sal di mens wat ek gemaak het
verdelg van di angesig van di grond af, van di
mens tot an di diir, tot wat kruip op di grond
en wat vliig in di lug; want dit spyt My, dat Ek
8. hulle gemaak het.'—Mar Noach vind [2] verskoning 2 Of, genade.
in di oge van Jehova.

---

Vs. 2.—Wi is di "seuns van God?" Di vollende verklarings is gegé:

1) Di seuns van di *hoge mense* wat met geweld en vollens hulle lus di dogters van di lagere klasse ver hulle neem tot vrouens (so sê di Samaritaanse teks, Jonathan, Onkelos, ens.); di verklaring is nou heeltemaal opgegé.

2) Di *kinders van Adam en Eva voor hulle val,* (Gen. 1: 28 vergelyk met 3: 16), wat nog in di Paradys gebly het, en nou sig vermeng met di dogters van di mens wat na di Sondeval geteel is; Adam in syn staat van onschuld werd genoem 'di seun van God' (Luk. 3: 38), so oek syn kinders voor di val. Di opvatting is deur Bilderdyk pragtig uitgewerk in syn heldedig 'De Ondergang van de eerste Wereld,' mar het weinig navolgers gekry. Dit staat dus tussen een van di twé vollende verklarings.

3) Di vrome *seuns van Seth* wat trou met di goddelose dogters

van Kaïn. Dis di verklaring van Chrysostomus, en énige Kerkvaders, en dis later di mees algeméne geworde.

4) Di 'seuns van God' is *Engele.* Dis di verklaring van di oue Joodse Rabbyne en van di oue Kerkvaders. Dit kom voor in di Griikse vertaling van di Oue Testament deur di 70 Joodse geleerde (di vertaling wat Jesus en di Apostels gebruik het); in di Boek van Henoch (waaruit Judas 'n anhaling maak in syn Sendbriif); in di Briif van Judas vs. 6 en 7 en 2 Petr. 2: 4, 5; by di oueste Joodseskrywers, soos Philo, Josefus, en di meeste oue Rabbyne; en by di oueste Kerkvaders, soos Justinus, Clemens van Alexandrië, Tertullianus, Cyprianus, Ambrosius, en Lactantius: en word nou weer kragtig verdedig deur regsinnige godgeleerde, veral in Duitsland, soos Kurtz (wat 2 aparte werke daaro'er geskrywe het), Koppen, v. Meyer, Twesten, Nitzsch, Drechsler, Hoffmann, Baumgarten, Delitzsch, Stier, Dietlein, Huther en andere.

Om di leser nou beter in staat te stel om ver sig self te oordeel o'er di belangrike plaas, wat eintlik di *rede* angé waarom God di aarde deur di Sondvloed verwoes het, gé ons hiir in kort di gronde wat di voorstanders van di 2 laaste verklarings ver hulle opvatting bybreng.

Voor di verklaring dat 'di seuns van God' di kinders van Seth, en teen di dat dit di Engele moet beteken, word di vollende gronde opgegé:—

*a*) Di verband begunstig di opvatting dat dit di seuns van Seth is, want hoofstuk 4 gé 'n verhaal van di famili van Kaïn, hoofstuk 5 van di van Seth, en hoofstuk 6 van di vermenging van di twé, en di bederf wat daaruit ontstaan en di Sondvloed noodsakelik gemaak het.

*b*) Di uitdrukking 'hulle neem ver hulle vrouens' lyk of dit 'n wettige huwelik andui.

*c*) Di anmerking wat volg 'van almal wat hulle verkiis' toon an dat hulle sonde ni daarin bestaan het dat hulle *vrouens geneem het* ni, mar dat hulle vrouens geneem het *vollens hulle luste*, iits wat wel van mense, mar ni van Engele kan gesê worde ni.

*d*) In hoofstuk 4 word di mooiheid van di dogters in di famili van Kaïn gedurig angedui, veral in hulle name.

Teen di opvatting wat di 'seuns van God verklaar as di kinders van Seth 'en voor di wat di Engele daaronder verstaan word di vollende bewyse gegé:—

*a*) Di hele afdeling vs. 1—8 spreek van *di mens*, enkelvoud, as versamelwoord, ver di hele mensdom. So is in vs. 1 di *dogters van di mens* ongetwyfel di dogters van di hele mensdom wat op di aarde begin te vermenigvuldig; so oek is di betekenis van *mens* di hele mensdom in vs. 3, 5, 6, 7; en alleen in vs. 2 sou 'dogters van di mens' beteken dogters van 'n deel van di mensdom, namelik van Kaïn! Nè, di teenstelling *seuns van God* is teeno'er di *dogters van di mens*, dis van di hele mensdom vollens vers 1 en di verband.

*b*) 'Seuns van God' word nooit in Hebreeus gebruik ver

vrome mense ni, mar waar dit op andere plekke voorkom is dit altyd van di Engele, soos Job. 1: 6 ; 2 : 1 ; 38 : 7 ; Ps. 29: 1; 89: 7 ; Dan. 3 : 25, terwyl vrome mense ni 'seuns van God (Elohim)' mar 'kinders van Jehova' genoem word, soos Ex. 4 : 22 ; Deut. 14 : 1 ; 42 : 5 ; Jes. 1 : 2. Daar is dus 'n dubbele verskil : di Engele word genoem *seuns*, di vrome mense *kinders* ; di Engele *van God* (Elohim), di vrome mense *van di Here* (Jehova). Vergelyk ons antekening o'er di verskil van di 2 name, op Gen. 2 : 4.

*c*. As di uitdrukking 'seuns van God' verstaan word van *mense*, want di seuns van Seth was tog oek mar mense, dan is daar gen teenstelling met 'dogters van di mense' ni. Dan sou dit lees : 'di seuns van di mens (Seth) trou met di dogters van di mens (Kaïn).' Hoe kan dit nou di oorsprong wees van 'n buitengewone mensegeslag en di oorsaak van di Sondvloed ?

*d*) 2 Petr. 2 : 4 en Judas vs. 6 en 7 wys duidelik op di geskidenis terug en verklaar met onfeilbaar gesag 'di seuns van God' ver Engele.

*e*) Di gevolg van di vermenging was sodanig in Gods oog, dat di hele menselike geslag daarom moes verdelg worde ; terwyl later toen di hele menselike geslag oek afvallig geworde is, God wel ver Abraham uitgeroep het, mar di orige menselike geslag laat vortbestaan het ; 'n gevolg wat alleen uit di opvatting van Engele kan verklaar worde.

*f*) Di vergelyking wat Judas maak tussen di sonde hiir en di van di Sodomite, wat op gelyke maniir nes di (Engele of seuns van God) gehoereer het en vreemde vlees nagegaan het' (vergelyk Judas vs. 6, 7 ; 2 Petr. 2 : 4—6; Gen. 6: 2 ; en 19: 4—10) toon an watter onnatuurlike vermenging hiir bedoel word.

Vs 3. '120 jare' siin op 'di mens' ni as enkele persoon ni, mar op di hele mensdom, soos oral in di verband ; dus di mensdom sal nog 120 jare tyd hê tot di sondvloed toe.

Vs. 8. '*Noach vind verskoning in di oog van Jehova.*' "Dit voltooi di heilsleer met betrekking tot God wat tot ons afgekom het van di tye voor di Sondvloed. Hy beloof dat di saad van di vrou, 'n persoon wat by uitnemendheid so genoem word, di slang syn kop sal vermorsel. Hy beklé ons eerste ouers met velle, 'n belofte en sinnebeeld van di betere, di sedelike kléding van di siil. Hy siin met erkenning ver Abel en syn offerande an. Hy beloof verhoging an di wat goed doen. Hy neem Henoch weg, wat ver Hom gewandel het. Syn Gees, so leer ons, het getwis met di mensdom voor di Sondvloed. Hiir is di Gees van Jehova en di saad van di vrou. Hiir is bekléding, anneming, opneming. Hiir is dus saligheid, voorsiin en toegepas, begin, vortgeset en voleindig. En nou op laas kom veral genade of verskoning duidelik te voors kyn, as di ewige fontein waaruit alles vloei. So het ons hiir oek an di kant van di mens berou, geloof, belydenis, offerande, anroeping van di naam van Jehova, en wandel met of ver God."--*Murphy*.

*Di Roeping van Noach, 6 : 9—22.*

9. Dis di geslagsregister van Noach. Noach was
'n opregte man, onberispelik onder syn geslagte,
10. en Noach wandel [1] met God.—En Noach kry 3
11. seuns, ver Sem, ver Cham, en ver Jafeth —En di
aarde was bederwe voor di angesig van God, en di
12. aarde was vol geweldenary.—Toen siin God di
aarde an, en kyk, dit was bederwe, want alle vlees
had syn weg op di aarde bederwe.
13. En God sê an Noach: 'Di einde van alle vlees
is gekom voor myn angesig, want deur hulle is
di aarde vol geweldenary, en kyk, Ek sal hulle
14. om di aarde ontwil verdelg.—Maak ver jou 'n
skip van cipreshout; jy moet [2] kamers maak in di
skip, en buitekant en binnekant moet jy dit toe-
15. smeer met pik.—En so moet jy dit maak: 300 el
di lengte van di skip, en 50 el syn breedte, en 30
16. el syn hoogte.—[3] Verligting moet jy maak ver di
skip, en 'n el moet jy dit maak van bo; en di
deur moet jy set in di sy van di skip; en jy moet
dit maak met onderste, twéde, en derde verdi-
17. ping.—En Ek, kyk Ek breng di watervloed op di
aarde, om alle vlees, waarin lewensgees is, te
verdelg van onder di hemel, en al wat op di aarde
18. is sal sterwe.—Mar Ek sal myn verbond oprig
met jou; en jy sal in di skip gaan, jy, en jou
seuns, en jou vrou, en di vrouens van jou seuns,
19. same met jou.—En van elke lewendige ding van
alle vlees, 2 van elke soort, sal jy in di skip breng,
om hulle same met jou in lewe te hou, mannetji
20. en wyfi moet hulle wees.—Van di gevo'elte na
syn soort, en van di vé na syn soort, en elke
kruipende ding van di grond na syn soort, 2 van
elke soort sal na jou toe kom, om hulle in lewe
21. te hou.—En neem ver jou van alle kos wat ge-
ëet word en versamel dit ver jou, en dit sal ver
22. jou en ver hulle tot voedsel wees.'—En Noach
maak so; vollens alles wat God ver hom beveel
so doen hy.

1 Heb. ver Verg. 5 : 24, antekening.

2 Hebr. neste

3 Of, 'n dak.

Vs. 15. Di lengte van 'n el is ni preciis te bepaal ni ; mar volgens di naaste berekening was di skip 540 voet lank, 90 voet breed, en 54 voet hoog. "Di waarskynlikste mening is dat di skip ni gebou was in di vorm van ons skippe ni ; mar soos 'n grote kis, sonder 'n kiil, met 'n platte dak, meer soos 'n viirkantige huis wat op di water drywe, as soos 'n skip wat gebou is om te seil."—*Keil.*

### 7.—*Di Ingang in di Skip,* 7 : 1—9.

1. Toen sê Jehova an Noach : ' Kom jy en jou hele
huisgesin in di skip, want ver jou het Ek gesiin
onberispelik voor Myn angesig in di geslag.—
2. Van al di reine vé sal jy ver jou neem 7 pare, di
mannetji en syn wyfi : en van di onreine vé 2, di
3. mannetji en syn wyfi.—Oek van di vo'els van di
lug 7 pare, mannetji en wyfi, om saad lewendig
4. te hou op di angesig van di hele aarde.—Want
o'er nog 7 dage sal Ek laat reen op di aarde 40
dage en 40 nagte, en elke ding wat Ek gemaak
het sal Ek verdelg van di angesig van di grond
af.
5. En Noach doen alles net soos Jehova hom beveel
6. het—En Noach was 600 jare oud toen di water-
7. vloed op di aarde was.—En Noach gaan in, en
syn seuns, en syn vrou, en di vrouens van syn
seuns, same met hom, in di skip, uit di angesig
8. van di waters van di vloed.—Van di reine vé, en
van di onreine vé, en van di vo'els, en van elke
9. ding wat kruip op di grond,—2 en 2 gaan hulle
in na Noach toe in di skip, mannetji en wyfi,
soos God ver Noach beveel het.

### *Di Watervloed.* 7 : 10—24.

10. En dit gebeur na 7 dage, dat di watervloed op
11. di aarde was.—In di 600 ste jaar van Noach
syn lewe, in di twede maand, op di 17de dag van
di maand, op diselfde dag, werd al di fonteine
van di grote diipte opegebreek, en di vensters van

12. di hemele werd geopen ;—en di reen was op di
13. aarde 40 dage en 40 nagte.—Op diseltde dag gaan
in Noach, en Sem, en Cham, en Jafeth, di seuns
van Noach, en di vrou van Noach, en di 3 vrou-
ens van syn seuns, same met hom in di skip ;—
14. hulle, en elke lewendige ding na syn soort, en al
di vé na hulle soorte, en elke kruipende ding
wat op di aarde kruip na syn soort, en alle ge-
vo'elte na syn soort, elke vo'el [1] na syn soort.—
15. En hulle gaan in na Noach toe in di skip, 2 en 2
16. van alle vlees wat lewensgees in sig het.—En di
wat ingaan, gaan in mannetji en wyfi van alle
vlees, net soos God ver hom gesê het; en Jehova
sluit agter hom toe.
17 En di vloed was 40 dage op di aarde ; en di
waters vermeerder en neem di skip op, en dit word
18. opgelig van di grond af op.—En di waters neem
di o'erhand en groei sterk an op di aarde ; en di
19. skip drywe op di angesig van di waters.—En di
waters neem heeltemal di o'erhand op di aarde;
en al di hoge berge, onder di hele hemel, werd
20. bedek ;—15 elle omhoog neem di waters di o'er-
21. hand en di berge werd bedek.—En alle vlees wat
beweeg op di aarde sterf, van di gevo'elte, en van
di vé, en van di dire, en van al di kruipende ge-
22. diirte, wat op di aarde kruip, en elke mens ;—al
wat di asem van lewensgees in syn neusgate had,
van alles wat op di droge grond was, sterwe.—
23. En elke lewendige ding wat op di angesig van
di grond was, werd verdelg, van di mens af tot
di vé toe, en tot di kruipende gediirte, en tot di
gevo'elte van di lug, en hulle werd verdelg van
di aarde, en daar blyf net o'er Noach en di wat
24. met hom same in di skip was.—En di waters hou
di o'erhand op di aarde 150 dage.

1 H. van elke vlerk.

---

8.—*Di Land word droog.* 8 : 1—14.

1. Toen gedenk God an Noach, en an elke lewen-
dige ding, en an al di vé, wat met hom same in
di skip was ; en God lat 'n wind waai o'er di

2. aarde, en di waters sak weg;—en di fonteine van
di diipte en di vensters van di hemele werd gesluit ; en di reen van di hemel werd teengehou.
3. —En di waters keer terug van di aarde af, en di
waters neem af an di end van 150 dage.
4. En di skip rus in di 7de maand, op di 17de dag
5. van di maand, op di berge van Ararat.—En di
waters verminder gestadig tot di 10de maand ;
in di 10de maand, op di eerste dag van di maand
werd di toppe van di berge gesiin.
6. En dit gebeur, an di end van di 40 dage, dat
Noach ope maak di vensters van di skip wat hy
7. gemaak het ;—en hy stuur di kraai uit ; en hy
gaan uit, heen en terug, totdat di waters van di
8. aarde af opdroog.—En hy stuur di duif uit van
hom af, om te siin of di waters verminder was
9. van di angesig van di grond af ;—mar di duif
vind gen rusplek ver di holte van syn voet ni, en
keer terug na hom toe in di skip ; want di waters
was op di angesig van di hele aarde ; en hy steek
syn hand uit, en neem hom en bring hom in by
10. hom in di skip.—En hy wag nog 7 andere dage
11. toen stuur hy weer di duif uit di skip uit ;—en
di duif kom in na hom toe teen di aand, en kyk,
'n vars afgeplukte olyftak was in syn bek : so
weet Noach, dat di waters verminder was van di
12. aarde af.—En hy wag nog 7 andere dage, en
stuur di duif uit ; en hy kom ni weer na hom
toe ni.
13. En dit gebeur in di 601 ste jaar, in di eerste
maand, op di eerste dag van di maand, dat di
waters opgedroog was van di aarde af. Toen
neem Noach di deksel van di skip af, en kyk en
14. siin, di angesig van di grond was droog.—En in
di twede maand, op di 27ste dag van di maand,
was di aarde droog.

---

Vs. 3.—Dis 'n afwisselende eb en vloed, nes van di sé ; mar so, dat di water daarom gestadig al meer en meer weg sak.

Vs. 14.—Di Sondvloed het net 365 dage geduur, van di ingang in tot di uitgang uit di skip :—

| | | |
|---|---|---|
| Reen hou an ... ... | 40 | dage |
| Waters het o'erhand ... | 150 | „ |
| Waters neem af... ... | 29 | dage |
| Noach wag ... ... | 40 | „ |
| Kraai en Duif uitgestuur ... ... ... | 20 | „ |
| Nog 'n maand ... ... | 29 | „ |
| Tot 27ste van 2de Maand ... ... | 57 | „ |
| | 365 | „ |

*Noach gaan uit di Skip uit.* 8 : 15—22.

15, 16. Toen spreek God tot Noach en sê : —'Gaan
uit di skip uit, jy, en jou vrou, en jou seuns, en
di vrouens van jou seuns wat same met jou is.—
17. Elke lewendige ding wat same met jou is, van
alle vlees, van di vo'els, en van di vé, en van elke
kruipende ding wat op di aarde kruip, breng met
jou same ; dat hulle o'ervloedig kan anteel op di
aarde, en vrugbaar wees, en vermenigvuldig op di
18. aarde.'—Toen gaan Noach, en syn seuns, en syn
vrou, en di vrouens van syn seuns same met
19. hom uit ;—al wat leef, elke kruipende ding, en
idere vo'el, al wat kruip op di aarde, na hulle
20. soorte gaan uit di skip uit.—Toen bouw Noach
'n altaar ver Jehova, en neem van elke reine
diir, en van elke reine vo'el, en offer brandoffers
21. op di altaar.—En Jehova ruik di [1] angename geur, en Jehova sê in syn hart ; 'Ek sal ni weer
di grond vervloek om di mens ontwil ni, want di
ingewing van di hart van di mens is boos van
syn kindsheid af : en Ek sal ni weer elke
lewendige ding vernitig, soos Ek gedaan het
22. ni.—So lank as di aarde staan, sal saaityd en
oestyd, en koue en warmte, en somer en winter,
en dag en nag, ni ophou ni.'

1 H. geur van di soetigheid

**9.**—*God segen ver Noach, 9 : 1—7.*

1. Toen segen God ver Noach, en ver syn seuns, en sê
an hulle : 'Wees vrugbaar en vermenigvuldig, en be-
2. volk di aarde.—En di vrees en ontsag ver julle sal

wees op elke lewendige ding van di aarde, en op elke
vo'el van di lug, op alles waarmé di grond beweeg, en
op al di visse van di sé ; in julle hand is hulle o'ergegé.
3. —Elke lewendige ding wat beweeg sal ver julle tot
voedsel wees, net soos [1] di groente en vrugte, di alles 1 H. di groente-
4. gé Ek ver julle.—Mar vlees, same met syn siil, dis di plante.
5. bloed daarvan, sal julle ni eet ni.—En sekerlik julle
bloed, van julle sile, sal Ek eis, uit di hand van elke
lewendige ding sal Ek dit eis, en uit di hand van di
mens ; uit di hand van elke man syn broer sal Ek di
6. siil van di mens eis.—Di wat bloed van di mens ver-
giit, deur mens sal syn bloed vergiit worde ; want in
7. Gods beeld het Hy di mens gemaak.—En julle, wees
julle vrugbaar, en vermenigvuldig, teel o'ervloedig
vort op di aarde en vermenigvuldig daarop.'

---

Vs. 3. Vollens Gen. 1 : 29 het God oorspronkelik an di mens net vrugte en groente gegé ver voedsel. Mar nou gé Hy oek vlees daaarby. Had dit oek tot oorsaak, dat alle vrugte en groente deur di vloed verwoes was en di mens dus vereers vlees moes eet? In elke geval vollens di mens syn inwendige dele is hy ni bestem om vlees te eet ni. Mar onder di sonde moet di dire hulle lewe verliis om di lewe van di mens op te hou.

Vs. 4. Di verbod om bloed te eet is ni 'n Mosaïse of Levitise ni. Dis al deur God an Noach gegé en was dus 'n algemene gebod ver di hele mensdom. Daarom het di Jode dit dan oek gemaak tot een van di 5 Noachitise gebode, ver di 'Prosolite van di poort,' ver di heidens wat net sovêr sig by di Jodendom angesluit het om Gods woord te hoor voorlees. (Di 'prosolite van di geregtigheid' werd besny en moes di hele wet hou). Daarom word di verbod oek herhaal onder di Nuwe Testament (Hand. 15: 20). "Di vlees met syn bloed," dus gaan di gebod veul verder as gewoonlik opgevat. Dis ni mar dat ons ni *bloed* mag eet ni ; mar di bloed wat in di vlees is mag ons ni same met di vlees eet ni. Daarom slag di Jode (en Mahomedane oek) hulle vé anders as ons : hulle sny eers di nekare af om hulle goed te laat uitbloei ; en dan kom di vlees eers in 'n soort van pekelwater wat al di bloederigheid uittrek wat nog daarin is. En bloot as 'n ge-

sondheidsreel is dit reeds goed, want in di bloed van dire nes in di van mense sit baing siiktestof, wat 'n mens deur di bloed te eet inkry. Dat ons onder di sonde moet vlees eet om onse kragte op te hou, is al erg genoeg. Mar om nou nog di bloed op te vang om dit daarby te eet, is selfs ver 'n onbedorwe natuurlike gevoel stuitend; dit lyk erg bloeddorstig.

---

*Gods Verbond met Noach, 9 : 8—17.*

8. Toen spreek God tot Noach, en tot syn seuns same met
9. hom, en sê :—'En Ek, kyk, Ek rig myn verbond op
10. met julle, en met julle saad na julle;—en met elke
lewendige siil wat same met julle is, van di gevo'elte,
en van di vé, en van elke lewendige diir op di aarde
same met julle, van algar wat uit di skip uitgaan, tot
11. elke lewendige ding op di aarde;—en Ek sal myn
verbond oprig met julle, en alle vlees sal ni weer afgesny
worde deur watervloed ni; en daar sal ni weer 'n
vloed wees om di aarde te verwoes ni?'
12. En God sê: 'Dis di verbondsteken wat Ek gé
tussen My en tussen julle en tussen alle lewendige
13. siil wat same met julle is, ver ewige geslagte :—Myn
Boog het Ek gegé in di wolke, en dit sal wees ver 'n
14. verbondsteken tusssen my en tussen di aarde.—En dit
sal gebeur, as Ek di aarde met wolke bedek, dat di
15. Boog in di wolke sal gesiin worde:—en Ek sal gedenk
an myn Verbond, wat tussen My en tussen julle en
tussen elke lewendige siil van alle vlees is, en di waters
sal ni meer 'n vloed worde om alle vlees te verdelg ni.
16. —En di Boog sal in di wolke wees; en Ek sal daar op
kyk, om te gedenk an di ewige verbond tussen God en
tussen elke lewendige siil van alle vlees wat op di aarde
17. is.'—En God sê an Noach: 'Dis di verbondsteken
wat Ek gestel het tussen My en tussen alle vlees wat
op aarde is.'

Vs. 12.—'*Ewige* geslagte' kyk antekening op 3 : 22.

Vs. 13.—Di Reenboog was dus al daar, ook voor di Sondvloed ; mar nou stel God dit tot 'n verbondsteken, eintlik 'n teken van Gods verdraagsaamheid en lankmoedigheid. Vergelyk Op. 4 : 3 'di reenboog rondom di troon,' di uitstraling van Gods genade en ontferming. Hiir siin ons mar altyd 'n *halwe* reenboog ; di aarde neem di onderste helfte weg ; daar eers siin ons di *volle* reenboog *rondom* di troon ; daar eers sal ons Gods genade ten volle kan siin en bevat.—Di Boog in di wolke is in di natuur ver ons met eens 'n teken van Gods genade onder beproewings.

*Noach voorsê di Toekoms van syn Seuns*, 9 : 18—29.

18. En di seuns van Noach wat uit di skip gegaan het was
Sem, Cham, en Jafeth ; en Cham was di vader van
19. Kanaän.—Dis di 3 seuns van Noach, en uit hulle is di
hele aarde bevolk.
20. En Noach begin 'n landbouwer te worde en hy plant
21. 'n wingerd ;—en hy drink van di wyn, en was dronk,
22. en hy was nakend in di middel van syn tent.—En
Cham, di vader van Kanaän, siin di naakheid van syn
23. vader, en vertel dit an syn 2 broers daar buite.—En
Sem en Jafeth neem di kleed en lê dit op hulle albei
syn skouers, en loop agteruit, en bedek di naakheid
van hulle vader ; en hulle angesigte was omgedraai en
24. hulle siin di naakheid van hulle vader ni.—En Noach
word nugter uit syn wyn uit, en hy weet wat syn
25. jongste seun an hom gedaan het ; en hy sê :

'Vervloek is Kanaän ;
Kneg van knegte sal hy wees ver syn broers !'

26. En hy sê :

'Gesegen is Jehova, God van Sem ;
En Kanaän sal [1] syn kneg wees. — 1 of hulle.

27. God sal Jafeth uitbrei,
En hy sal woon in Sem syn tente,
En Kanaän sal [2] syn kneg wees.' — 2 of hulle.

28. 29. En Noach leef na di vloed 350 jare.—En al di
dage van Noach was 950 jare, en hy sterf.

Vs. 22.—Gewoonlik word dit so voorgestel, of Cham syn vader bespot het, en dat dit syn sonde was; mar dit word hiir ni gesê ni. Syn sonde was een van *nalatigheid* en *pligversuim:* hy moes gedaan hê wat di 2 ander broers later gedaan het, namelik om syn vader te bedek. Dat hy dit *ni* gedaan het ni, is genoeg om di oordeel op syn geslag te breng. Ons denk te veul dat di sonde bestaan in wat di mens *doen*, terwyl sonde en straf meer nog afhang van wat hy *nalaat*, en dus ni an syn bestemming beantwoord ni. Di boom word afgekap ni om hy *slegte* vrugte dra ni, mar omdat dit *gen goeie* vrugte dra ni (Mat. 3 : 10). Watter leeraars is verwerpelik; di wat di *valse* leer breng? Né, di wat di ware gesonde leer *ni breng ni* (2 Joh. 10); 'n leeraar hoef dus ni te leer dat di mens ni heeltemal bedorwe is ni, of dat Jesus mar 'n voortreffelike mens was, ens. ni; mar as hy di gesonde leer van di ewige verkising deur Gods welbehage, di wedergeboorte deur di vrymagtige en almagtige werking van di H. Gees, ens. *ni breng ni*, dan is hy verwerpelik en moet ni ontvang worde ni.

---

10.—*Afstammelinge van Jafeth, 10 : 1—5.*

1. En dis di geslagsregister van Noach syn seuns, Sem, Cham, en Jafeth, en an hulle werd seuns gebore na di vloed.
2. Seuns van Jafeth: Gomer, en Magog, en Medai, en Javan, en Tubal, en Mesech, on Thiras.
3. En seuns van Gomer: Askenas, en [3] Rifath, en Togarma. **3 In 1 Kr. 1: 6, Difath.**
4. En seuns van Javan; Elisa, en Tarsis, Kittim en [4] Dodanim. **4 In 1 Kr. 1: 7, Rodanim.**
5. Uit hulle is verdeel di [5] eilande van di nasiis, in hulle lande, elkeen na syn taal, vollens hulle familiis, in hulle nasiis. **5 Of, kuslande.**

---

*Afstammelinge van Cham, 10 : 6—20.*

6. En seuns van Cham: Cusch, en Mitsraïm, en Put en Kanaän.
7. En seuns van Cusch: Seba, en Havila, en Sabta, en Ra'ema, en Sabtecha.

En seuns van Ra'ema : Scheba en Dedan.
8. En Cusch was di vader van [1] Nimrod, en hy begin 'n 1 Rebel.
9. geweldenaar te wees op di aarde.—Hy was 'n geweldige
jagter voor di angesig van Jehova, waarom gesê
word: ' Net soos Nimrod, 'n geweldige jagter voor di
10. angesig van Jehova;'—En di oorsprong van syn
koninkryk was Babel, en Erech, en Accad, en Calne,
11. in di land van Sinear.—Uit daar-di land uit gaan
[2] Assur, en bou ver Ninive, en Rehoboth, Ir, en Ka- 2 Of, gaat
12. lach,—en Resen, tussen Ninive en tussen Kilach (dis Assur uit.
di grote stad).
13. En Mitsraïm was di vader van Ludim, en van Ana-
14. mim, en van Lehabim, en van Naftuchim,—en Pa-
thrusim, en Casluchim, (waarvandaan di Filistyne
afgestam [3] het), en Caftorim. 3 H. Filis-
15. En Kana'an was di vader van Sidon, syn eersgeborene, tim.
16. en van Heth,—en van di Jebusiit, en di Amoriit, en
17. di Girgasiit,—en di Hiviit, en di Arkiit, en di Siniit,
18. —en di Arvadiit, en di Tsemariit, en di Hamathiit; en
daarna werd di familiis van di Kana'anite versprei.—
19. En di grensscheiding van di Kana'aniit was van Sidon,
soos jy gaan na Gerar, tot na Gasa toe; soos jy gaan
na Sodom en Gomorra en Adama en Sebo'im, tot na
20. Lasa toe.—Dis di seuns van Cham, na hulle familiis,
na hulle tale, in hulle lande, in hulle nasiis.

*Afstammelinge van Sem, 10 : 21—32.*

21. En an Sem, di vader van al di seuns van Heber, di
broer van Jafeth, di ouste, an hom werd oek seuns
gebore.
22. Seuns van Sem: Elam, en Assur, en Arfachsad, en
Lud, en Aram.
23. En seuns van Aram : Us, en Hul, en Gether, en Mas.
24. En Arfachsad was [1] di vader van Selah, en Selah was 1 Di Sept.
di vader van Heber. lees: Ca'i-
25. En an Heber werd 2 seuns gebore, di naam van di een nan, en Ca'i-

was Peleg, want in syn dage is di aarde verdeel, en di [illegible] was di
naam van syn broer was Joktan. vader van
26. En Joktan was di vader van Almodad, en Selef, en Selah.
27. Hatsarmaveth, en Jarach,—en Hadoram, en Usal, en
28, 29. Dikla,—en [2] Obal, en Abima'el, en Scheba,—en 2 D. i. Ver-
Ofir, en Havila, en Jobab; di almal was seuns van deling.
30. Joktan.—En hulle woonplek was van Mescha af, soos
jy gaan na Sefar, [3] di berg van di ooste. 3 Of, Berg-
31. Dis di seuns van Sem, en hulle familiis, na hulle tale, streek.
in hulle lande, na hulle nasiis.
32. Dis di familiis van Noach syn seuns, na hulle geslagte,
in hulle nasiis; en deur hulle is di nasiis verdeel op di
aarde na di vloed.

---

### 11.—*Di Vertakking van di Tale, 11 : 1—9.*

1. En di hele aarde was van een [1] taal en een [2] spraak.— 1 H. lip.
2. En dit gebeur, in hulle trek uit di ooste, dat hulle 'n 2 woorde.
vlakte kry in di land van Sinear, en hulle woon daar.
3. —En hulle sê di een ver di ander: 'Kom an, lat ons
baksteen vorm, en goed uitbrand!' En di baksteen
4. gebruik hulle ver bouklip, en [3] pik ver klei.—En hulle 3 asfalt of
sê: 'Kom an, lat ons ver ons 'n stad en 'n toring bou, bitumen, Gen.
met di top tot an di hemel; en ons ver ons 'n naam 14 : 10.
maak, dat ons ni verstrooi worde o'er di angesig van
di aarde ni.'
5. En Jehova kom af, om te siin di stad en di toring,
6. wat di mense-kinders bou.—En Jehova sê: 'Kyk,
hulle almal is een volk, en een [4] taal; en dis wat hulle 4 H. lip.
begin om te doen; en nou sal niks hulle terughou om
7. al hulle voornemens uit te voer ni.—Kom lat ons neer-
daal, en daar hulle [5] taal verwar, dat hulle di een di 5 H. lip.
8. ander syn [6] spraak ni kan verstaan ni.'—So versprei 6 H. lip.
Jehova ver hulle daarvandaan af o'er di angesig van di
9. hele aarde; en hulle hou op om di stad te bou.—Daar-
om word di naam daarvan genoem [7] Babel, omdat 7 Verwarring.
Jehova daar di taal van di hele aarde verwar het; en

daarvandaan af het Jehova hulle versprei o'er di angesig van di hele aarde.

---

In hoofs. 10, vs. 5, 20] en 31 word ver di woord taal letterlik in Hebr. gebruik *tong*. Mar hiir in hoofs. 11, vs. 1, 6, 7, en 9 word 2 andere woorde gebruik namelik *lip* en *woorde*. Di *lip* is een van di spraakorgane, en beteken dus di maniir waarop, di vorm waarin gespreeek word, dus wat ons noem di *taalkunde*. Di *woorde* is di inhoud van di taal, di woordeskat. En wat hiir verwar word is di lip, di taalvorme ; daarom kry ons in verskillende tale diselfde woorde in ander vorme.

---

*Stamlys van Sem tot Abraham, 11 : 10—26.*

10. Dis di afstammelinge van Sem : Sem was 100 jare
oud, toen werd syn seun Arfachsad gebore 2 jare na di
11. vloed.—En Sem leef, na di geboorte van Arfachsad,
500 jare, en hy kry seuns en dogters.
12. En Arfachsad leef 35 jare, toen werd syn seun Selah
13. gebore.—En Arfachsad leef, na di geboorte van Selah,
403 jare, en kry seuns en dogters.
14. En Selah leef 30 jare, toen werd syn seun Heber
15. gebore.—En Selah leef, na di geboorte van Heber, 403
jare en kry seuns en dogters.
16. En Heber leef 34 jare, toen werd syn seun Peleg
17. gebore.—En Heber leef na di geboorte van Peleg, 430
jare, en kry seuns en dogters.
18. 19. En Peleg leef 30 jare, en kry ver Rehu.—En
Peleg leef, na di geboorte van Rehu, 209 jare, en hy
kry seuns en dogters.
20. 21. En Rehu leef 32 jare, en kry ver Serug.—En Rehu
leeg na di geboorte van Serug, 207 jare, en kry seuns
en dogters.
22. 23. En Serug leef 30 jare, en kry ver Nahor.—En
Serug leef na di geboorte van Nahor, 200 jare en kry
seuns en dogters.

24. 25. En Nahor leef 29 jare, en kry ver Terah.—En
Nahor leef, na di geboorte Terah, 119 jare, en kry
seuns en dogters.
26. En Terah leef 70 jare, en kry ver Abraham, Nahor
en Haran.

*Terah en syn Famili, 11 : 27—32.*

27. Dis di afstammelinge van Terah: Terah kry ver
Abraham, Nahor en Haran; en Haran kry ver Lot.—
18. En Haran sterf voor di angesig van syn vader Terah,
in syn geboorte land, in Ur van di Chaldeë.
29. En Abram en Nahor neem ver hulle vrouens; di naam
van Abram syn vrou was Sara'i, en di naam van
Nahor syn vrou was Milka, di dogter van Haran, di
30. vader van Milka, en di vader van Jiska.—En Sara'i
was onvrugbaar; ver haar was gen kind ni.
31. En Terah neem ver Abram, syn seun, en ver Lot, di
seun van Haran, syn kleinseun, en ver Sara'i syn
skoondogter, di vrou van syn seun Abram; en hulle
trek same weg uit Ur van di Chalde'e, om te gaan na
di land van Kanaän; en hulle kom tot in Haran, en
32. woon daar.– En di dage van Terah was 205 jare, en
Terah sterf in Haran.

12.—*Di Roeping van Abram, 12 : 1—19.*

1. En Jehova sê ver Abram: 'Gaan uit jou land uit, en
uit jou famili uit, en uit jou vader syn huis uit, na di
2. land wat Ek jou sal wys.—En ek sal ver jou tot 'n
grote nasi maak; en Ek sal ver jou se'en, en jou naam
3. groot maak; en jy sal 'n se'en wees.—En Ek sal se'en
ver hulle wat ver jou se'en en Ek sal ver hom vervloek
wat ver jou vervloek; en in jou sal al di familiis van
di aarde gese'en wees.'
4. En Abram vertrek, soos Jehova ver hom gesê het; en
Lot gaan same met hom; en Abram was 75 jare oud
5. toen hy uit Haran vertrek.– En Abram neem ver

Saraï, syn vrou, en ver Lot, di seun van syn broer, en
al hulle goed wat hulle by makaar gemaak het, en di
sile wat hulle verkry het in Haran; en hulle trek uit
om na di land van Kanaän te gaan, en hulle kom in di
6. land van Kanaän.—En Abram trek deur di land na
di plek van Sichem, by di [1] eikebos van More. En di
Kanaäniit was toen in di land.
7. En Jehova verskyn an Abram, en sê: 'An jou saad sal
Ek di land gé.' En hy bou daar 'n altaar ver Jehova
8. wat an hom verskyn het.—En hy trek daarvandaan af
na di berg an di oostekant van Beth-El, en hy slaan
syn tent op, met Beth-El an di weste en Ai an di
ooste kant. En hy bou daar 'n altaar ver Jehova, en
9. roep di naam van Jehova an.—En Abram reis en trek
al verder na di [2] Suide kant toe.

[1] Of, Terpentynboom.

[2] H. Negeb' di suidelike gedeelte van Juda.

*Abram in Egipte, 12: 10—20.*

10. En daar was 'n hongersnood in di land; en Abram
trek af na Egipte toe, om daar as 'n vreemdeling te
11. bly; want di honger was swaar in di land.—En dit ge-
beur, toen hy naby kom en op di punt staan om Egipte
in te trek, dat hy an Saraï syn vrou sê: 'Kyk nou, ek
12. weet, jy is 'n mooi vrou om na te kyk;—en dit sal
gebeur, as di Egiptenare ver jou sal siin, dan sal hulle
sê: 'Dis syn vrou,' en hulle sal ver my dood maak en
13. ver jou sal hulle in di lewe hou.—Sê tog, jy is myn
suster, dat dit met my mag goed gaan om jou, en myn
siil in lewe mag bly om jouentwil.'
14. En dit gebeur, toen Abram in Egipte kom, dat di
15. Egyptenare di vrou siin, dat sy baing mooi was.—En
di prinse van Farao siin ver haar, en prys haar an by
Farao; en di vrou word geneem na Farao syn huis toe.
16. —En hy behandel ver Abram goed om harentwil, en
hy had skape, en osse, en esels, en jonges, en meide,
en eselmerriis en kaméle.
17. En Jehova straf ver Farao en ver syn huis met grote

18. plage, om rede van Saraï, Abram syn vrou.—En Farao
roep ver Abram en sê: 'Wat is dit, wat jy ver my
gedaan het? Waarom het jy ni ver my gesê, sy is jou
19. vrou ni?—Waarom het jy gesê: sy is myn suster?
Sodat ek ver haar geneem het tot 'n vrou ver my: en
20. nou, kyk, daar is jou vrou, neem haar en loop.'—En
Farao gé orders an syn manne omtrent hom, en hulle
breng ver hom weg, en ver syn vrou, en alles wat syne
was.

---

13.—*Abram en Lot skei, 12: 1—18.*

1. En Abram trek op uit Egipte uit, hy, en syn vrou, en
alles wat syne was, en Lot same met hom, na di
2. [1] Suide toe.—En Abram was baing ryk, in vé, in [1] Kyk 12: 9.
3. silwer, en in goud.—En hy trek op syn reis van di
Suide af tot na Beth-El toe, tot op di plek waar syn
tent in di begin gestaan het, tusschen Beth-El en tus-
4. sen Ai,—na di plek van di altaar, wat hy di eerste
keer daar gemaak het; en daar roep Abram di naam
van Jehova an.
5. En Lot, wat same met Abram trek, had oek skape, en
6. beeste, en tente.—En di land kon ver hulle ni dra, om
by makaar te woon ni: want hulle besittings was
7. groot, sodat hulle ni kon same woon ni.—En daar was
rusi tussen di véwagters van Abram en di véwagters
van Lot. En di Kanaäniit en Feresiit woon toen in di
land.
8. Toen sê Abram ver Lot: 'Lat daar tog ni 'n kwaai-
vrindskap wees tussen my en tussen jou ni, en tussen
myn véwagters en tussen jou véwagters ni, want ons is
9. broers.—Is di hele land ni voor jou angesig ni? Skei
jou tog af van my af; gaan jy links, dan sal ek regs
gaan; of gaan jy regs, dan sal ek links gaan?'
10. En laat slaan syn oge op, en siin di hele vlakte van
di Jordaan, dat daar deurgaans volop water was (voor
Jehova ver Sodom en Gomorra verwoes het), nes di

tuin van Jehova, nes di land van Egipte, as jy gaan
11. na Soar.—En Lot kiis ver hom di hele vlakte van di
Jordaan, en Lot trek na di oostekant toe; en hulle
12. skei, di een van di ander af.—Abram woon in di land
Kanaän, en Lot woon in di dorpe van di vlakte, en hy
verset en verset syn tent tot an Sodom toe.
13. En di manne van Sodom was goddeloos en grote son-
14. daars voor Jehova.—En Jehova sê an Abram, nadat
Lot van hom afgeskei het: 'Slaan nou jou oge op, en
kyk van di plek waar jy nou staan, na di noorde, en na
di suide, en na di ooste, en na di weste kant toe.—
15. Want al di land wat jy siin sal Ek an jou gé, en an
16. jou saad, [1] ver altyd.—En Ek sal jou saad maak soos 1 H. tot an
di stof van di aarde, sodat as 'n man di stof van di di eeuw. Kyk
17. aarde kan tel, dan sal jou saad oek getel worde.—Maak 3 : 22.
jou klaar trek deur di land, in syn lengte, en in syn
18. breedte; want an jou sal Ek dit gé.'—En Abram breek
syn tent op en kom en woon by di eikebos van Mamre,
wat in Hebron is, en bou daar 'n altaar ver Jehova.

---

## 14—*Abram verlos ver Lot, 14 : 1—17.*

1. En dit gebeur in di dage van Amrafel, koning van
Sinear, van Arioch, koning van Ellasar, van Kedor-
Laomer koning van Elam, en van Tideal, koning van
2. [2] Goïm,—dat hulle oorlog maak met Bera, koning van 1 of Volke.
Sodom, en met Birsa, koning van Gomorra, Sinab,
koning van Adama, en Semeber, koning van Seboïm,
3. en met di koning van Bela, dis Soar.—Di almal kom
by makaar in di vlakte van Siddim, dis di Soutsé.—
4. Twaalf jare het hulle ver Kedor-Laomer gediin, en in
5. di dertiinde jaar toen word hulle opstandig.—En in di
veertiinde jaar kom Kedor-Loamer, en di konings wat
met hom same was, en verslaan di Refaïte in Astheroth-
Karnaïm, en di Susite in Ham, en di Emite in Schave-
6. Kiriathaïm,—en di Horite op di gebergte van Seïr,
tot an di vlakte van Paran, wat by di woestyn is.—

7. En hulle draai om, en kom na En-Mispat, dis Kades,
en verslaan di hele land van di Amalekite, en oek di
Emorite, wat woon in Haseson-Thamar.
8. En di koning van Sodom trek uit, en di koning van
Gomorra, en di koning van Adama, en di koning van
Seboïm, en di koning van Bela, dis Soar, en veg met
9. hulle in di vlakte van Siddim,—met Kedor—Laomer,
koning van Elam, en met Tidal, koning van [1] Goïm, [1] of, volkeṇ.
en met Amrafel, koning van Sinear, en met Arioch,
10. koning van Ellassar, 4 konings teen 5.—En di vlakte
van Siddim was vol lymputte ; en di koning Sodom en
di van Gomorra vlug, en val daar ; en di wat o'erbly
11. vlug na di berg toe.—Toen neem hulle al di goud van
Sodom en Gomorra weg, en al hulle kos, en gaan weg.
12. —En hulle neem Lot, di seun van Abram syn broer,
en syn goed, en gaan weg, want hy het in Sodom
gewoon.
13. Toen kom daar een wat vry geraak het, en vertel dit
an Abram di Hebreer, want hy woon toen in di vlakte
van Mamre di Emoriit, broer van Eskol, en broer
14. van Aner, en hulle was bondgenote van Abram.—Toen
Abram hoor dat syn broer gevange geneem is, trek hy
uit met syn getreinde manschap, inboorlinge van syn
huis, 318 man, en agtervolg hulle tot na Dan toe.—
15. En hy verdeel syn mag teen hulle by nag, hy en syn
manskap, en verslaan hulle, en vervolg hulle tot na
16. Hoba toe, dis an di linkerhand van Damaskus. En hy
breng al di goed terug ; en oek ver Lot, syn broer, en
syn goed, breng hy terug, en oek di vrouens, en di
17. volk.—En di koning van Sodom gaan uit om hom te
ontmoet (by syn terugkeer, nadat hy Kedor-Laomer
verslaan het, en di konings wat met hom same was)
in di vlakte van Schave, dis di Konings-vlakte.

*Abram en Melchisedek, 14 : 18—20.*

18. En Melchisedek, koning van Salem, breng brood en
wyn ; en hy was 'n priister van di allerhoogste God.—

19. En hy seen hom en sê :—
'Geseen is Abram van God di Allerhoogste,
20. Eienaar van Hemele en aarde !
Geseen is God di Allerhoogste,
Wat jou vyande in jou hande gegé het !'
En hy gé an hom di tiinde van alles.

---

*Abram en di Koning van Sodom, 14 : 21—24.*

21. En di koning van Sodom sê an Abram : 'Gé an my di
22. mense en neem di goed ver jou self.'—En Abram sê
an di koning van Sodom ; "Ek het myn hand
opgesteek na Jehova, God di Allerhoogste, Eienaar
23. van Hemele en aarde,—dat ek ni sal neem ni van 'n
draad af tot na 'n skoenriim toe, en dat ek niks sal
neem van alles wat joue is ni ; dat jy ni sal kan sê ni :
24. ek het ver Abram ryk gemaak ;—behalwe wat di jong
mense opge'eet het, en di andeel van di mense wat
same met my gegaan het, Aner, Eskol, en Mamre ;
laat hulle hulle deel neem.'

---

**15**—*Di Geloof van Abram, 15 : 1—21.*

1. Na di dinge kom di woord van Jehova tot Abram in
'n gesig, en sê:—'Moet ni bang wees ni, Abram ! Ek is
2. jou skild ; jou loon is baing groot.'—En Abram sê :
'Here Jehova ! wat sal U an my gé, daar ek sonder
kinders heengaan, hiir—di Eliëser van Damaskus sal di
3. erfgenaam van myn huis worde.—En Abram sê : 'Kyk
ver my het U gen saad gegé ni, en kyk, di [1] ingeborene 1 of, seun.
4. van myn huis is myn erfgenaaam.'—En kyk, di woord
van Jehova kom tot hom, en sê: 'Di een sal jou erfge-
naam ni wees ni, mar di wat uit jou lyf sal voortkom,

5. hy sal jou erfgenaam wees.'—En hy breng ver hom uit
buitekant, en sê : 'Kyk nou na di hemel toe en tel di
sterre, as jy in staat is om ver hulle te tel.' En Hy sê
6. an hom : 'So sal jou saad wees.'—En hy geloof in
Jehova, en Hy reken an hom dit toe tot reregtigheid.
7. —En Hy sê an hom : 'Ek is Jehova, wat ver jou ge-
breng het uit Ur van di Chaldeers af, om an jou di land
8. te gé om dit te besit.'—En hy sê : 'Here Jehova!
9. waaran sal ek weet dat ek dit sal besit?'—En Hy sê
an hom : 'Neem ver My 'n vêrs van 3 jaar oud, en 'n
bok ooi van 3 jaar oud, en 'n ram van 3 jaar oud, en
10. 'n tortelduif, en 'n jonge duif.'—En hy neem ver Hom
di almal, en verdeel ver hulle middeldeur, en lê elke
helfte teeno'er di ander, mar di vo'els verdeel hy ni.
11. En di roofvo'els kom neer op di aas, en Abram dryf
12. ver hulle weg.—En net toen di son ondergaan, val 'n
vaste slaap op Abram; en kyk, 'n skrik, 'n grote
13. duisternis val op hom.—En Hy sê an Abram : 'Weet
seker, dat jou saad 'n vreemdeling sal wees in 'n land
wat ni hulle eiendom is ni, en ver hulle sal diin ; en
14. hulle sal ver hulle verdruk 400 jare ;—en oek ver di
nasi, ver wi hulle sal diin, sal Ek oordeel ; en nader-
15. hand sal hulle uitkom met grote besittings.—Mar jy
sal na jou vaders gaan in vrede ; in 'n goeie ouderdom
16. sal jy begrawe worde.—En in di viirde geslag sal hulle
hiirnatoe terug keer ; want di ongeregtigheid van di
Amoriit is nog ni vol ni.'
17. En dit gebeur, toen di son ondergegaan en dit donker
was, kyk, 'n rokende oond in 'n brandende fakkel, wat
18. deurgaan tussen di stukke.—In di diselfde dag maak
Jehova 'n verbond met Abram, en sê : 'An jou saad
het Ek hiir-di land gegé, van di riviir van Egipte af,
19. tot an di grote riviir, di Eufraat :—di Keniit, en di
20. Kenisiit, en di Kadmoniit,—en di Hethiit, en di
21. Ferisiit, en di Refaïm,—en di Amoriit, en di Kananiit,
en di Girgasiit, en di Jebusiit.'

16—*Di geboorte van Ismaël, 16 : 1—16.*

1. En Saraï, Abram syn vrou, baar gen kinders ver hom
ni : en sy had 'n Egiptise diinsmeid, en haar naam
2. was Hagar.—En Saraï sê an Abram : 'Kyk nou,
Jehova het my teruggehou van kinders te kry, gaan
tog in tot myn diinsmeid, altemit sal ek uit haar
opgebou worde.' En Abram hoor na di stem van
3. Saraï.—En Saraï, Abram syn vrou, neem ver Hagar,
di Egiptise, haar diinsmeid, nadat Abram 10 jare in
di land Kanaän gewoon het, en gé ver haar an Abram
4. haar man, tot 'n vrou ver hom.—En hy gaan in tot
Hagar, en sy ontvang ; en toen sy siin, dat sy ontvang
5. het, werd haar juffer veragtelik in haar oge.—En
Saraï sê an Abram : 'Myn onreg is op jou ; ek het
myn diinsmeid in jou boesem gegé ; en toen sy siin dat
6. sy ontvang het, was ek veragtelik in haar oge.'—En
Abram sê an Saraï : 'Kyk jou diinsmeid is in jou
hand, doen an haar wat goed is in jou oge.' En
Saraï werk hard met haar, en sy vlug van haar
angesig.
7. En di Engel van Jehova kry haar by 'n waterfontein
8. in di woestyn, by di fontein in di pad na Sur.—En
hy sê : 'Hagar, diinsmeid van Saraï, waarvandaan
kom jy ? en waarnatoe gaan jy ?' En sy sê : 'Van
9. di angesig van Saraï myn juffer vlug ek.'—En di
Engel van Jehova sê an haar : 'Keer terug na jou
juffer toe, en onderwerp jou onder haar hande.'—
10. En di Engel van Jehova sê an haar : "Vermenigvul-
digende sal Ek jou saad vermenigvuldig, sodat dit deur
11. di menigte ni kan getel worde ni ?'—En di Engel van
Jehova sê an haar : 'Kyk, jy is bevrug en sal 'n seun
baar, en jy sal syn naam noem [1] Ismaël, omdat Jehova
12. jou verdrukking gehoor het.—En hy sal 'n woudesel
van 'n mens wees : syn hand sal teen almal wees en di
hand van almal teen hom ; en hy sal woon voor di
angesig van al syn broers.'

1 D.i. God hoor.

13. En sy noem di naam van Jehova wat met haar gepraat
het : [2] ‘ Gy God wat my siin !’ Want sy sê : ‘ Het ek 2 Of, Gy God
14. ooit hiir gekyk na Hom wat ver my siin ?’—Daarom is wat van my
di put genoem : ‘ Put van di Lewende wat my siin ;’ let gesiin is.
op, dis tusse Kades en tusse Bered.
15. En Hager baar an Abram ’n seun, en Abram noem di
naam van syn seun, wat Hager gebaar het, Ismaël.—
16. En Abram was 86 jaar oud, toen Hager Ismaël an
Abram baar.

---

**17**—*Instelling van di Besnydenis, 17 : 1—27.*

1. Toen Abram 99 jaar oud was verskyn Jehova an
Abram en sê an hom : ‘ Ek is God Almagtig, wandel
2. voor myn angesig, en wees onberispelik.—En Ek sal
myn verbond oprig tussen My en tussen jou, en ver-
menigvuldigende sal Ek ver jou vermenigvuldig.’—
3. En Abram val op syn angesig, en God spreek met hom
4. en sê :—‘ Wat My angaan, kyk, myn verbond is met
jou, en jy sal di vader wees van ’n menigte volke.—
5. En jou naam sal ni meer genoem worde Abram ni,
mar jou naam sal wees Abraham : want Ek het jou
6. gemaak tot ’n vader van ’n menigte volke.—En Ek sal
ver jou regte baing vrugbaar maak, en Ek sal jou
maak tot volke en Konings sal uit jou voortkom.—
7. En Ek sal myn verbond oprig tussen My en tussen jou
en tussen jou saad na jou in hulle geslagte, tot ’n
euwige verbond, om ’n God te wees ver jou en ver jou
8. saad na jou.—En Ek sal ver jou en ver jou saad na
jou, di land van jou vreendelingskap gé, di hele land
Kanaän, tot ’n euwige besitting ; en Ek sal ver hulle
tot ’n God wees.’
9. En God sê an Abram : ‘ En wat jou angaan, jy moet
myn verbond hou, jy, en jou saad na jou, in hulle
10. geslagte.—Dit is myn verbond wat julle moet hou
tussen My en tussen jou, en tussen jou saad na jou :
11. elke seuntji onder julle moet besny worde.—En julle

sal di vlees van julle voorhuid besny; en dit sal 'n
teken wees van 'n verbond tussen My en tussen jou.—
12. 'n Seuntji van 8 dage oud onder julle sal besny worde,
elke jongetji in julle geslagte, di wat gebore is in di
huis, en di wat gekoop is met geld, di seuntji van elke
13. vreemdeling, wat ni van jou saad is ni.—Besny sal hy
besny worde, di inboorling van jou huis, en di wat
gekoop is met jou geld; en myn verbond sal in jou
14. vlees wees tot 'n euwige verbond.—En 'n onbesnyde
seun, wat di vlees van syn voorhuid ni besny is ni, di
siil sal afgesny worde uit syn volk uit; hy het myn
verbond verbreek.'
15. En God sê an Abraham: 'Saraï, jou vrou, jy sal
haar naam ni meer Saraï noem ni, mar [1] Sara sal 1 d.i. Princes
16. haar naam wees.—En Ek sal ver haar seen, en Ek sal
uit haar uit oek an jou 'n seun gé; ja, Ek sal haar seen
en sy sal tot volke worde, konings van volke sal uit
haar ontstaan?'—
17. Toen val Abraham op syn angesig, en lag, en sê in syn
hart: 'Sal 'n kind gebore worde ver 'n man van 100
jare oud? En sal Sara, wat 90 jare oud is, baar?'—
18. En Abraham sê an God: 'Og, mog Ismaël lewe voor
19. U angesig!'—En God sê: 'Waarlik, Sara, jou vrou,
sal ver jou 'n seun baar, en jy sal syn naam noem
[2] Isak; en Ek sal myn verbond met hom oprig ver 'n 2 H. lag.
20. euwige verbond, met syn saad na hom.—En wat Ismaël
angaan, Ek het jou verhoor; kyk, Ek het hom geseen
en sal ver hom vrugbaar maak, en sal ver hom regte
baing vermenigvuldig: 12 prinse sal hy gewen, en Ek
21. sal hom maak tot 'n grote volk.—Mar myn verbond
sal Ek oprig met Isak, wat Sara ver jou sal baar op di
22. bepaalde tyd ander jaar?'—En Hy hou op met hom
te praat, en God gaan op van Abraham af.
23. En Abraham neem ver Ismaël, syn seun, en al di
inboorlinge van syn huis, en al di gekoopte met syn
geld, al wat mannelik was in Abrahom syn huis, en

besny di vlees van hulle voorhuid, op diselfde dag,
24. soos God ver hom gesê het.—En Abraham was 99
jaar oud, toen hy besny is in di vlees van syn voorhuid.
25. —En Ismaël, syn seun, was 13 jare oud, toen hy besny
26. is in di vlees van syn voorhuid.—Op diselfde dag werd
27. Abraham besny en Ismaël, syn seun ;—en al di manne
van syn huis, di wat gebore is in syn huis, en di wat
gekoop is met geld van di vreemdeling, werd same
met hom besny.

---

18—*Jehova besoek Abraham by Mamre, 18 : 1—15.*

1. En Jehova verskyn an hom by di [1] eikebome van
Mamre, toen hy in di deur van di tent sit in di warmte
2. van di dag.—En hy kyk op, en siin, en kyk, daar staan
3 manne voor hom ; en toen hy hulle siin, loop hy
haastig van di tent-deur af om hulle te ontmoet, en hy
3. buig sig na di aarde toe,—en sê : 'Meneer ! as ek
nou guns gekry het in jou oge, gaan tog ni ver jou
4. kneg verby ni.—Laat 'n bitji water gehaal worde, en
5. was julle voete, en rus onder di boom.—En ek sal 'n
stukki brood breng en versterk julle hart ; daarna kan
julle vortgaan ; want daarom is julle na julle kneg
toegekom?' En hulle sê: 'Maak so, soos jy gesê het?'—
6. En Abraham gaan haastig na di tent na Sara toe en sê:
'Neem gou-gou 3 mate fyn meel, kné dit, en maak as-
7. koeke.'—En Abraham loop gou na di trop vé en neem
'n kalf, jonk en goed, en gé dit an di diinskneg, en hy
8. maak dit gou-gou klaar.—En hy neem botter en melk,
en di kalf wat hy klaar gemaak het, en set dit voor
hulle ; en hy staan by hulle onder di boom, en hulle eet.
9. En hulle sê an hom : 'Waar is Sara, jou vrou ?' En
10. hy sê : 'Kyk, in di tent.'—En Hy sê : 'Ek sal seker
terugkom na jou toe, as di jaargêty herleef [2], en kyk,
Sara jou vrou sal 'n seun hê.' En Sara staan en luis-
11. ter in di deur van di tent, en sy was agter hom.—En

[1] Of, terpentynboom.

[2] H. teen di tyd van di lewe.

Abraham en Sara was oud, en vêr op hulle dage; dit
het opgehou met Sara te gaan vollens di gewoonte van
12. vrouens.—En Sara lag in haar hart, en sê: 'Nadat
ek oud geworde is, sal daar ver my nog wellus wees, en
13. myn Meneer is oek al oud;'—En Jehova sê an Abra-
ham: 'Waarom is dit dat Sara lag, en sê: Sal ek
14. oek regtig 'n kind baar, en ek is so al oud?—Is iits
te wonderlik ver Jehova? Op di bepaalde tyd sal Ek
terugkom na jou toe, as di jaargety herleef, en Sara
15. sal 'n seun hê.'—En Sara ontken, en sê: 'Ek het ni
gelag ni;' want sy was bang. En Hy sê: 'Né, mar
jy het gelag.'

*Sodoms Oordeel angekondig, 18 : 16—33.*

16. En di manne staan op daarvandaan af, en kyk na di
kant van Sodom toe; en Abraham gaan same met hulle
17. om hulle uitgelei te doen.—En Jehova sê: 'Sal Ek
18. ver Abraham wegsteek wat Ek doen?—terwyl tog
Abraham sekerlik 'n grote en magtige volk sal worde,
en al di nasiis van di aarde in hom sal geseen worde?—
19. Want Ek het hom [1] geken, met di doel dat hy ver [1] Amos 3: 2.
syn kinders en syn huis na hom sal gebiid, en hulle sal
di weg van Jehova bewaar, om te doen wat reg en goed
is, met di doel dat Jehova op Abraham sal breng wat
Hy van hom gesê het.'
20. En Jehova sê: '[2] omdat di geroep van Sodom en Go- [2] of, Waarlik
morra groot is, en omdat hulle sonde baing swaar is,—
21. sal Ek nou afdaal en kyk of hulle heeltemal gemaak
het vollens di geroep wat tot My gekom is; en as dit
ni so is ni, sal Ek dit weet.'
22. En di manne draai weg daarvandaan af en gaan na
Sodom toe; mar Abraham bly nog staan voor di ange-
23. sig van Jehova.—En Abraham kom nader en sê: 'Sal
U di regvêrdige same met di goddelose ombreng?—
24. Altemit is daar 50 regvêrdige binnekant di stad, sal U

verwoes, en di plek ni spaar om di 50 regvêrdige wat
25. daarin is ni ?—Lat dit vêr van U wees om op di maniir
te doen, om di regvêrdige same met di goddelose om
te breng, sodat di regvêrdige gelyk is met di goddelose;
lat dit vêr van U wees! Sal di Regter van di héle
26. aarde gen reg doen ni ?'—En Jehova sê : 'As Ek kry
in Sodom 50 regvêrdige binnekant di Stad, dan sal Ek
di hele plek spaar om hulle ontwil.'
27. En Abraham antwoord en sê : 'Kyk nou, ek het dit
gewaag om tot [3] di Here te spreek, ek wat mar stof
28. en as is :—altemit sal an di 50 regvêrdige 5 kort kom,
sal U dan om di 5 di hele stad verderwe ?' En Hy sê :
29. 'Ek sal dit ni verwoes ni, as Ek daar 45 kry.'—En hy
gaan nog vort om tot Hem te spreek en sê : 'Altemit
sal daar 40 gekry worde.' En Hy sê : 'Ek sal dit ni
doen ni om di 40 ontwil ?'—
30. En hy sê : 'Og, lat [3] di Here tog ni kwaad wees ni,
en ek sal praat ; altemit sal daar 30 gekry worde.' En
Hy sê : 'Ek sal dit ni doen ni, as Ek daar 30 kry.'
31. En hy sê : 'Kyk nou, ek het dit gewaag om tot [3] di
Here te spreek ; altemit sal daar 20 gekry worde.' En
Hy sê : 'Ek sal dit ni verwoes ni om di 20 ontwil.'
32. En hy sê : 'Og lat [3] di Here tog ni kwaad wees ni,
en ek sal nog net di een keer praat ; altemit sal daar
10 gekry worde.' En Hy sê : 'Ek sal dit ni verwoes
33. ni om di 10 ontwil.'— En Jehova gaan weg, soos Hy
klaar had om met Abraham te praat ; en Abraham keer
terug na syn plek toe.

3 Sommige Handskrifte lees Jehova.

---

### 19—*Di Verwoesting van Sodom, 19 : 1—29.*

1. En di 2 Engele kom in di aand, en Lot sit in di poort
van Sodom. En Lot kyk, en hy staan op om hulle te
ontmoet, en hy buig sig met syn angesig na di aarde
2. toe ;—en hy sê: 'Kyk nou, Menere! draai tog in na di
huis van julle kneg toe, en bly di héle nag, en was julle
voete ; dan kan julle vroeg opstaan en julle reis vort-

set.' En hulle sê : 'Né, mar op straat sal ons vernag.'
3. —En hy hou baing an by hulle ; en hulle gaan in na
hom toe en kom in syn huis ; en hy maak ver hulle
'n maaltyd en bak oningesuurde koeke, en hulle eet.
4. Voor hulle gaan slaap, toen omsingel di manne van di
stad, di manne van Sodom, di huis, van di jonge tot di
5. oue, al di inwoners uit elke wyk ;—en hulle roep tot
Lot en sê ver hom : 'Waar is di manne, wat by jou
ingekom het vannag ? Breng hulle uit na ons toe, dat
6. ons ver hulle beken.'—En Lot gaan uit na hulle toe
7. by di deur, en maak di deur agter hom toe,—en sê :
8. 'Broeders, moet tog ni so 'n kwaad doen ni !—Kyk tog,
ek het 2 dogters, wat gen man beken het ni ; laat ek
tog liwers ver hulle uitbreng na julle toe, en doen an
hulle soos goed is in julle oge : net mar, doen an di
manne niks ; want daarom is hulle onder di skadewe
9. van myn dak ingekom.'--En hulle sê: [4] 'Staan agteruit!' 4 Of, kom
En hulle sê : 'Di een is hiir ingekom as vreemdeling verder uit.
en sal hy heeltemaal regter wees? Nou sal ons ver
jou meer kwaad doen as ver hulle.' En hulle dring
met geweld an op di man, op Lot, en hulle kom nader
10. om di deur ope te breek.—En di manne steek hulle
hand uit en breng ver Lot by hulle in di huis en maak
11. di deur toe.—En hulle slaan di manne wat by di
deur van di huis was met verblindheid, van di kleine
tot di grote, en hulle word moeg van soek na di deur.
12. —En di manne sê ver Lot : 'Het jy nog imand ? 'n
skoonseun, en jou seuns, en jou dogters, en wi meer
an jou behoor in di stad, breng hulle uit di plek uit ;—
13. want ons sal di plek verderwe, want hulle geroep is
groot geworde voor di angesig van Jehova ; en Jehova
14. het ver ons gestuur om dit te verwoes.'—En Lot gaan
uit en praat met syn skoonseuns, wat met syn dogters
[1] getrou het, en sê: 'kom, gaan uit di plek uit, want 1 of sou trou
Jehova sal di stad verderwe.' Mar hy was in di oge
van syn skoonseuns soos een wat gekskeer.

15. En toen di dag anbreek maak di Engele ver Lot haas-
tig, en sê: 'Kom, vat jou vrou, en jou 2 dogters wat
hiir is, dat jy ni omkom in di [2] ongeregtigheid van di 1 of, straf
16. stad ni.'—Mar hy maak draaiery, en di manne gryp
syn hand, en di hand van syn vrou, en di hand van
syn 2 dogters, deur di barmhartigheid van Jehova o'er
hom; en hulle lei hom uit en breng hom buitekant di
17. stad.—En dit gebeur, toen hulle ver hulle buitekant
gebreng het, dat Hy sê: 'Vlug ver jou lewe; moet ni
omkyk agter jou ni; en moet ni stilstaan op di héle
[3] Vlakte ni; vlug na di berg toe, om ni verbrand te 3 kyk 13: 10
18. worde ni.'—En Lot sê ver hulle: 'Ag né, [4] Meneer!— 4 of, O Here.
19. Kyk nou, jou kneg het genade gekry in jou oge, en U
het U barmhartigheid groot gemaak, wat U an my
gedaan het om myn lewe te red! en ek kan ni ontvlug
na di berg toe ni, want di kwaad sal myn [1] o'erval, of, anklewe
20. en ek sal sterwe.—Kyk tog, hiir-di stad is naby, om daar-
toe te vlug, en dis mar klein; laat ek tog daarnatoe
ontvlug (is dit ni mar klein ni?) en myn siil sal lewe!'
21. —En Hy sê an hom: 'Kyk, oek in di ding het Ek jou
angesig angeneem, dat Ek di stad ni sal verwoes waar-
22. van jy gepraat het ni.—Maak gou, ontvlug daarnatoe!
want Ek kan niks doen ni, totdat jy daarnatoe gekom
is ni.' Daarom word di naam van di stad genoem
23. [2] Soar.—Di Son was opgegaan o'er di aarde toen Lot 2 Dis, Klein
in Soar ingaan.
24. Toen laat Jehova op Sodom en op Gomora reen swawel
25. en vuur van Jehova uit di hemel;—en Hy keer di
stede om, en di hele Vlakte, en al di inwoners van di
26. stede, en al wat op di grond groei.—Mar syn vrou kyk
om van agter hom, en sy werd 'n soutpilaar.
27. En Abraham staan vroeg in di oggend op na di plek
28. waar hy gestaan het voor di angesig van Jehova,—en
hy kyk o'er Sodom en Gomorra, en o'er di hele land
van di Vlakte, en besiin dit, en kyk, di rook van di
29. land trek op soos di rook van 'n oond.—En dit gebeur,

toen God di stede van di Vlakte verwoes, dat God gedenk an Abraham en ver Lot uitstuur uit di midde van di omkering uit, toen Hy di stede omkeer waarin Lot gewoon het.

---

*Lots Afstammelinge, 19: 30—38.*

[30. En Lot trek op uit Soar, en woon in di berg, en syn 2
dogters same met hom : want hy was bang om in Soar
te woon : en hy woon in 'n grot, hy en syn 2 dogters.—
31. En di ouste sê an di jongste : 'Ons vader is oud, en
daar is ni 'n man in di land om tot ons in te gaan vol-
32. lens di gebruik van di héle aarde ni ;—kom ons laat
ons vader wyn drink en ons gaan by hom lê, dat ons
33. saad van ons vader kan bewaar.'—En hulle laat hulle
vader wyn drink in di nag, en di ouste gaan in en lê
by haar vader, en hy merk ni toen sy kom lê of toen
34. sy opstaan ni.—En dit gebeur di oggend, dat di ouste
sê ver di jongste : 'Kyk, ek het gister nag by myn va-
der gelê, ons sal hom vannag weer laat wyn drink, en
gaan jy in, lê by hom, dat ons saad van ons vader mag
35. bewaar.'—En hulle laat hulle vader di nag oek wyn
drink, en di jongste staan op en lê by hom, en hy
36. merk ni toen sy kom lê of toen sy opstaan ni.—En di
37. 2 dogters van Lot werd bevrug van hulle vader.—En
di ouste baar 'n seun en noem syn naam Moab, dis di
38. vader van di Moabite tot vandag toe.—En di jongste
baar oek 'n seun en noem syn naam Ben-Ammi, dis di
vader van di kindere van Ammon tot vandag toe.]

---

**20**—*Abraham by Abimèleg, Gen. 20: 1—18.*

1. En Abraham trek daarvandaan af na di suidekant toe
en woon tusse Kades en tusse Sur ; en hy verkeer as
2. vreemdeling in Gerar.—En Abraham sê van Sara, syn

vrou: 'Sy is myn suster.' En Abiméleg, koning
3. van Gerar, stuur en neem ver Sara.—Mar God kom na
Abiméleg in 'n droom di nag en sê an hom: 'Kyk
jy is dood om di vrou wat jy geneem het; want sy is
4. met 'n man getroud.'—Mar Abiméleg was ni naby
haar gekom ni, en hy sê: 'Here, sal u dan 'n regvêr-
5. dige nasi oek dood maak?—Het hy ni self ver my gesê
ni: Sy is myn suster? En sy, sy self het gesê: Hy
is myn broer. In di opregtheid van myn hart en di
6. onskuld van myn hande het ek dit gedoen.'—En God
sê an hom in 'n droom: 'Ja, Ek weet dat jy dit gedoen
het in opregtheid van jou hart, en Ek self het ver jou
terug gehou van teen My te sondig, daarom het Ek jou
7. ni toegelaat om ver haar an te raak ni.—Daarom gé
nou di man syn vrou terug, want hy is 'n profeet, en
hy sal ver jou bidde en jy sal lewe; mar as jy ni ver
haar terug gé ni, weet dat sterwende sal jy sterwe, jy,
8. en al wat joue is.'—En Abiméleg staan di oggend
vroeg op, en roep al syn knegte, en vertel al di dinge
9. in hulle ore; en di manne was baing in di nood.—En
Abiméleg roep ver Abraham en sê an hom: 'Wat
het jy an ons gedaan? en wat het ek teen jou gesondig,
dat jy op my en op myn koninkryk 'n groote sonde
gebreng het? Dade wat ni moes gedoen wees ni het
10. jy an my gedoen.'—En Abiméleg sê an Abraham:
11. 'Wat het jy gesiin, dat jy di ding gedoen het!'—En
Abraham sê: 'Omdat ek gedenk het: sekerlik di
vrees van God is ni in di plek ni, en hulle sal ver my
12. dood maak om myn vrou ontwil.—En verder sy is
werkelik myn suster, sy is di dogter van myn vader,
mar ni di dogter van myn moeder ni: en sy is myn
13. vrou geworde.—En dis gebeur, toen God ver my van
myn vaders huis laat weg trek het, dat ek ver haar
gesê het: Dis di weldaad wat jy an my sal bewys, op
elke plek waar ons kom, sê van my: Hy is myn
14. broer.'—En Abiméleg neem skape, en osse, en slawe-

jongens en slawe-meide en gé an Abraham, en gé ver
15. Sara syn vrou an hom terug.—En Abiméleg sê:
'Kyk, myn land is voor jou angesig; woon waar dit
16. goed is in jou oge.'—En an Sara sê hy: 'Kyk, ek het
an jou broer 1000 silwer stukke gegé; kyk, [1] dis ver 1 of, hy is
jou tot 'n bedekking van di oge, voor almal wat met jou
17. is, en voor almal is an jou nou reg gedaan.'—En
Abraham bid tot God, en God genees ver Abiméleg,
en ver syn vrou, en syn diinsmeide sodat hulle baar;
18. —want Jehova had elke baarmoeder van di huis van
Abiméleg heeltemal toegesluit, om Sara, Abraham
syn vrou ontwil.

---

Vs. 16 kan op verskillende manire vertaal worde. Ons het di nuwe Engelse vertaling gevolg; di opvatting is: "dit (di 1000 silwerstukke) is ver jou tot 'n bedekking van di oge," namelik om 'n sluier te koop, dat andere ni weer deur jou skoonheid in versoeking gebreng worde ni.

---

## 21—*Geboorte van Izak, Gen. 21: 1—7.*

1. En Jehova besoek ver Sara soos Hy gesê het, en Jehova
2. doen an Sara soos Hy gespreek het.—En Sara ontvang
en baar ver Abraham 'n seun op syn oue dage, op di
3. bepaalde tyd, wat God ver hom gesê het.—En Abraham noem di naam van syn seun, wat ver hom gebore
4. is, wat Sara ver hom gebaar het, [2] Izak.—En Abraham 2 Beteken, lag
besny ver Izak, syn seun, toen hy 8 dage oud was, net
5. soos God ver hom gebiid het.—En Abraham was 100
6. jare oud toen Izak an hom gebore werd.—En Sara sê:
'God het ver my laat lag; almal wat dit hoor sal same
7. met my lag?'—En sy sê: 'Wi sou an Abraham gesê
het, dat Sara kinders sou laat suige? Want ek het
hom 'n seun gebaar op syn oue dage.'

*Hagar en Ismaël weggestuur, Gen. 21: 8—21.*

8. En di kind groei op, en word gespeen; en Abraham
maak 'n grote fees op di dag toen Izak gespeen is.—
9. En Sara siin di seun van Hagar, di Egiptise, wat sy
10. ver Abraham gebaar het, [1] spot;—en sy sê an Abra- 1 of, speul
ham: 'Jaag di slawemeid en haar seun weg, want di
seun van di slawemeid sal ni same erwe met myn seun
11. Izak ni.'—En di woord was baing griwend in di oge
12. van Abraham ter wille van syn seun.—En God sê an
Abraham: 'Laat dit ni verkeerd wees in jou oge ni,
ter wille van di seun, en ter wille van jou slawemeid;
alles wat Sara an jou gesê het, hoor na haar stem;
13. want in Izak sal jou saad genoem worde.—En oek di
seun van di slawemeid sal Ek tot 'n nasi maak, omdat
hy jou saad is.'
14. En Abraham staan vroeg in di oggend op en neem
brood en 'n knapsakki water, en gé dit an Hager, en
set dit op haar skouer, same met di kind, en stuur haar
weg. En sy vertrek, en dwaal in di woestyn van Ber-
15. Seba.—En di water uit di knapsakki was opgeraak, en
16. sy set ver di kind onder een van di bossiis.—En sy
loop weg, en gaan sit teeno'er hom, 'n hele end weg,
omtrent so vêr as 'n boog skiit; want sy sê: 'Ek wil
di kind tog ni siin sterwe ni.' En sy sit teeno'er hom,
17. en huil hardop.—En God hoor di stem van di seuntji,
en 'n Engel van God roep tot Hagar uit di hemel uit
en sê an haar: 'Wat makeer jou, Hagar? Moet ni
bang wees ni, want God het gehoor na di stem van di
18. seuntji op di plek waar hy is.—Staan op, tel di seuntji
op, en hou jou hand op hom, want Ek sal hom tot 'n
19. grote nasi maak.'—En God open haar oge, en sy siin
'n waterfontein; en sy gaan en vul di knapsakki met
20. water en sy laat ver di seuntji drink.—En God was
met di seuntji, en hy groei op, en woon in di woestyn,
21. en werd 'n jongeling wat met pyl en boog skiit.—En

hy woon in di woestyn van Paran, en syn moeder neem
ver hom 'n vrou uit Egipteland.

*Abiméleg sluit 'n Bondgenootskap met Abraham, 21: 22—34.*

22. En dit gebeur in di selfde tyd, dat Abiméleg en
Pigol, syn kommadant-Generaal, spreek tot Abraham
23. en sê: 'God is met jou in alles wat jy doen;—en nou
sweer my hiir by God, dat jy ni vals sal handel met
my, en met myn seun, en met myn nageslag ni; mar
di goedheid wat ek gedoen het an jou, sal jy doen an
my, en an di land waarin jy as vreemdeling verkeer
24. 25. het.'—En Abraham sê: 'Ek sal sweer.'—En
Abraham bestraf ver Abiméleg om 'n waterput, wat
26. Abiméleg syn knegte met geweld afgeneem het.—En
Abiméleg sê: 'Ek weet ni wi di ding gedoen het ni,
en jy het ver my oek niks daarvan gesê ni, en ek het
27. oek niks daarvan gehoor ni, as vandag.'—En Abraham
neem skape, en osse, en gé dit ver Abiméleg; en hulle
28. 2 maak 'n verbond.—En Abraham keer 7 ooilammers
29. uit di trop uit apart.—En Abiméleg sê ver Abraham:
'Wat beteken hiir-di 7 ooilammers, wat jy uitgekeer het?
30. —En Abraham sê: 'Di 7 ooilammers sal jy neem uit
myn hand uit, dat dit tot 'n getuige kan wees ver my,
31. dat ek di put gegrawe het.'—Daarom noem hy di plek
32. [1] Ber-Seba, omdat hulle albei daar gesweer het.—En
hulle maak 'n verbond by Ber-Seba. En Abiméleg
staan op en Pigol, syn Kommadant-Generaal, en hulle
33. gaan na di land van di Filistyne toe.—En Abraham
plant 'n [2] bos in Ber-Seba, en roep daar an di naam
34. van Jehova, di euwige God.—En Abraham woon as
vreemdeling in di land van di Filistyne vele dage.

[1] Sweer-put.
[2] of tamarynboom.

## 22—*Abrahams Geloof beproef, 22: 1—19.*

1. En dit gebeur, na di dinge, dat God ver Abraham
beproef, en an hom sê: 'Abraham!' en hy sê: 'Hiir

2. is ek.'—En Hy sê: 'Neem nou jou seun, jou enigste,
wat jy liif het, ver Izak, en gaan na di land van Moria,
en offer hom daar tot 'n brandoffer, op een van di
3. berge wat ek ver jou sal sê.'—En Abraham staan in di
oggend vroeg op, en saal syn esel op, en neem 2 van
syn jong volk same met hom, en Izak syn seun, en
hy klowe hout ver 'n brandoffer, en hy vertrek en gaan
na di plek, wat God an hom gesê het.
4. Op di derde dag slaan Abraham syn oge op en siin di
5. plek van vêr af.—En Abraham sê an syn jong volk:
'Bly julle hiir met di esel, en ek en di seuntji sal daar
gunter gaan, en anbidde, en terug kom na julle
toe.'
6. En Abraham neem di hout ver di brandoffer en lê dit
op Izak, syn seun, en hy neem in syn hand di vuur en
7. di mes; en hulle 2 loop same.—En Izak spreek tot
Abraham, syn vader, en sê: 'Myn vader!' en hy sê:
'Hiir is ek, myn seun!' En hy sê: 'Kyk, di vuur
en di hout, mar waar is di lam ver 'n brandoffer?'—
8. En Abraham sê: 'God sal ver Homself uitsiin na di
lam ver 'n brandoffer, myn seun.' En hulle 2 loop
9 same,—en hulle kom op di plek wat God ver hom gesê
het; en Abraham bou daar 'n altaar, en set di hout
reg, en bind ver Izak, syn seun, vas, en lê ver hom op
10. di altaar bo op di hout.—En Abraham steek syn hand
11. uit en neem di mes om syn seun te slag.—En di Engel
van Jehova roep tot hom uit di hemel uit, en sê:
'Abraham! Abraham!' En hy sê: 'Hiir is ek.'—
12. En hy sê: 'Moet jou hand ni op di seuntji lê ni, en
doen niks an hom ni; want nou weet Ek, dat jy God
vrees en jou seun, jou enigste, ver My ni terug gehou
13. het ni.'—En Abraham slaan syn oge op, en siin, en
kyk agter hom is 'n ram met syn hoorens vas in 'n bos.
En Abraham gaan en neem di ram, an offer dit ver 'n
14. brandoffer in plaas van syn seun.—En Abraham noem [1] Jehova sal
di naam van di plek [1] Jehova-jireh; soos tot vandag siin.

5

gesê word: 'Op di berg van Jehova [2] sal Hy gesiin
worde.'
15. En di Engel van Jehova roep tot Abraham di twede
16. keer uit de hemel uit,—en sê: 'By My-self het Ek
gesweer, sê Jehova, omdat jy di ding gedoen het, en
17. jou seun, jou enigste, ni terug gehou het ni,—al sege-
nende sal Ek jou segen en vermenigvuldigende sal Ek
jou saad vermenigvuldig soos di sterre van di hemel,
en soos di sand wat an di strand van di sé is ; en jou
18. saad sal di poort van syn vyande besit,—en in jou saad
sal al di nasiis op di aarde [1] gesegen worde ; daarom
19. dat jy na myn stem geluister het.'—En Abraham
keer terug na syn jong volk toe ; en hulle vertrek en
gaan same na Ber-Seba ; en Abraham woon an Ber-
Seba.

[2] Of, sal dit versi in worde

[1] Of, sig self segen.

*Abraham kry Tyding van syn Famili, 22: 20—24.*

20. En dit gebeur na di dinge, dat Abraham tyding kry
wat sê: Kyk, Milka het oek ver jou broer Nahor seuns
21. gebaar:—Uz, syn eersgeborene ; en syn broer Buz ;
22. en Kemuël, di vader van Aram ;—en Chésed, en Hazo,
23. en Pildus, en Jidlaf, en Bethuël ;—(en Bethuël was di
vader van Rebekka); di 8 het Milka an Nahor, di broer
24. van Abraham, gebaar.—En syn bywyf, haar naam was
Reüma, sy baar oek ver Tebah, en Gaham, en Tahas,
en Máächa.

**23.**—*Abraham koop 'n Famili-Begraafplaas, 23: 1—20.*

1. En di lewe van Sara was 127 jare, dis di jare van Sara
2. haar lewe.—En Sara sterf in Kirjat-Arba (dit is
Hebron), in di land Kanaan. En Abraham kom om
3. Sara te betreur en haar te beweèn.—En Abraham
staan op van di angesig van syn o'erledene, en spreek
4. tòt di seuns van Heth en sê:—' 'n Vreemdeling en 'n

bywoner was ek same met julle ; gé an my 'n eiendom
van 'n begravenis same met julle, dat ek myn o'erledene
5. uit myn angesig uit begrawe.'—En di seuns van Heth
6. antwoord ver Abraham en sê an hom:—' Hoor na ons,
Meneer ! 'n [1] magtige vors is jy in di midde van ons ; 1 Heb, 'n vors
begraaf jou o'erledene in di [2] beste van ons begraaf- van God
plase, gen man van ons sal syn begraafplaas ver jou 2 uitgesoekte
7. onthou om jou o'erledene te begrawe ni.'—Toen staan
Abraham op en buig sig neer voor di volk van di land,
8. voor di seuns van Heth,—en hy spreek met hulle en sê:
' As dit julle begeerte is dat ek myn o'erledene sal
begrawe uit myn gesig uit, hoor dan na my, en doen
ver my 'n voorspraak by Ephron, di seun van Zohar,
9. —dat hy an my gé di grot van Magpéla, wat syn
eiendom is, wat an di end van syn [3] grond is, dat hy dit 3 toegemaakte
an my gé ver di volle geld, tot 'n eiendom van 'n be- beplaa
gravenis in julle midde.'— grond

10. En Ephron sit in di midde van di seuns van Heth; en
Ephron, di Hethiit, beantwoord ver Abraham in di ore
van di seuns van Heth, van almal wat ingaan in di
11. poort van syn stad en sê:—'Né, Meneer! hoor na my.
Di [1] grond gé ek an jou, en di grot wat daarin is, an
jou gé ek dit; voor di oge van di seuns van myn volk
12. gé ek dit ver jou; begrawe jou o'erledene.'—En Abra-
13. ham maak 'n buig voor di volk van di land,—en hy
spreek tot Ephron, in di ore van di volk van di land
en sê: 'As jy [di eienaar is], hoor dan tog na my, ek
sal di geld van di [1] grond gé, neem dit van my, en ek
14. sal myn o'erledene daar begrawe.'—En Ephron beant-
15. woord ver Abraham en sê an hom;—'Meneer! hoor na
my, 'n stuk grond van [4] 400 silwer-stukke, wat is dit 4 omtrent
tussen my en tussen jou ? Begrawe tog mar jou o'er- £45 12s. 6d
16. ledene !'—En Abraham hoor na Ephron, en Abraham
weeg af ver Ephron di silwer wat hy genoem het in di
ore van di seuns van Heth, 400 silwer stukke gangbare
17. munt onder di koopmans.—En di grond van Ephron,

wat in Machpela was, teeno'er Mamre, di grond, en di
grot wat daarin was, en al di bome wat op di grond
was, wat rondom op al syn grense was, werd verseker
18. —ver Abraham tot 'n eiendom voor di oge van di seuns
van Heth, voor almal wat in di poort van syn stad in-
gaan.
19. En daarna begrawe Abraham ver Sara, syn vrou, in
di grot van di grond van Magpela, teeno'er Mamre,
20. dis Hebron, in di land van Kanaan.—En di grond en
di grot wat daarin is werd verseker ver Abraham tot
'n eiendom van 'n begravenis deur di seuns van Heth.

---

**24.**—*Abraham stuur syn Kneg om ver Izak 'n Vrou te haal, 24: 1—9.*

1. En Abraham was oud en afgeleef, en Jehova het ver
2. Abraham geseen in alle dinge.—En Abraham sê an
syn diinskneg, di oueste van syn huis, wat di opsig
had o'er al syn goed : 'Set tog jou hand onder myn
3. [1] heup,—en ek sal jou laat sweer by Jehova, di God [1] of, dy
van di hemele, en di God van di aarde, dat jy ver myn
seun ni 'n vrou sal neem van di dogters van di Ka-
4. na'anite, onder wi ek woon, ni;—mar na myn land, en
na myn famili sal jy gaan en neem 'n vrou ver myn
5. seun Izak.'—En di diinskneg sê an hom: 'Altemit
sal di vrou ni gewillig wees om agter my an te kom
na hiir-di land toe ni : sal ek dan verplig wees om jou
seun terug te breng na di land waarvandaan jy wegge-
6. trek het?'—En Abraham sê an hom : 'Pas op dat jy
7. myn seun ni weer daarnatoe breng ni.—Jehova, di
God van di hemele, wat ver my geneem het van di
huis van myn vader en van myn geboorteland af, en
wat met my gespreek het, en ver my met 'n eed gesê
het : An jou saad sal Ek hiir-di land gé, Hy sal syn
Engel stuur voor jou angesig uit, en jy sal 'n vrou ver
8. myn seun neem daarvandaan af.—En as di vrou ni
gewillig mag wees om agter jou te kom ni, dan sal jy

vry wees van di eed wat jy my gesweer het ; mar net
9. jy bring myn seun ni weer daarnatoe ni.'—En di
kneg lê syn hand onder di heup van syn meneer, van
Abraham, en sweer an hom 'n eed o'er di saak.

---

*Di Reis en Gebed van di Kneg, vs. 10—14.*

10. En di kneg neem 10 kaméle, van syn meneer syn
kaméle, en vertrek ; want al di goed van syn meneer
was in syn hand ; en hy trek weg en gaan na [1] Meso-
11. potami'e, na di stad van Nahor.—En hy laat di Ka-
méle neerkniel, buitekant di stad, by 'n waterput, teen
di aand, in di tyd as di vroumense uitkom om water te
12. put.—En hy sê: 'O Jehova ! God van myn meneer
Abraham ! Laat my tog vandag ver haar ontmoet, en
13. bewys weldadigheid an myn meneer Abraham.—Kyk
hiir staan ek by 'n waterput, en di dogters van di mense
14. van di stad kom uit om water te put ;—laat dit tog
nou gebeur, dat di jonge meisi an wi ek sal sê: Set tog
jou kruik neer, dat ek kan drink ; en sy sal sê: Drink,
en ek sal jou kaméle oek laat drink ; laat dit sy wees
wat U angewys het ver Uw kneg Izak: en daaruit
sal ek weet, dat U gunstig was ver myn meneer.'

[1] Hebr. Aram-naharaim, dit is: Aram van di 2 rivire, nam. di land tussen di Tigris en di Eufraat.

---

*Verhoring van syn gebed, Ontmoeting met Rebekka, vs. 15—25.*

15. En dit gebeur, voor hy nog klaar had met spreek,
kyk, daar kom Rebekka uit, di dogter van Bethuël,
seun van Milka, huisvrou van Nahor, broer van Abra-
16. ham, en haar kruik op haar skouer.—En di jonge
meisi was baing mooi van gesig, [2] 'n maagd, en gen
man had haar nog beken ni. En sy gaan onder na di
17. fontein toe, en vul haar kruik, en kom op.—En di
kneg loop haastig om haar te ontmoet, en sê:
Laat my tog 'n bitji water drink uit jou kruik uit.'—

[2] Nog ni verloof ni, Gen. 19 : 14.

18. En sy sê: ‘Drink, Meneer!’ En sy maak gou, en laat
19. di kruik sak op haar hand, en laat hom drink.—En
toen sy klaar had om ver hom te laat drink, sê sy:
‘Oek ver jou kaméle sal ek water put, totdat hulle klaar
20 gedrink het.’—En sy maak gou, en goi haar kruik leeg
in di drinkbak, en loop weer na di put om te put, en
21. put ver al syn kaméle.—En di man beskou haar an-
dagtig, in di stilte, om te weet of Jehova syn weg
voorspoedig gemaak het, of ni.
22. En dit gebeur, toen di kaméle klaar gedrink het, dat
di man ’n goue neus-ring neemvan ’n halwe [1] sikkel, en
2 goue armbande ver haar hande van 10 [2] sikkels swaar.
23. —En hy sê: ‘Wi syn dogter is jy? Sê my dit tog,
asseblief! Is daar plek in jou vader syn huis ver ons
24. om te loseer?’—En sy sê an hom: ‘Ek is di dogter
van Bethu’el, di seun van Milka, wat sy an Nahor
25. gebaar het.’—En sy sê verder an hom: ‘Ons het oek
strooi en voer genoeg, en oek plek om te loseer.’

[1] Omtrent 18s.

[2] Omtrent £18 5s.

*Dankseggiug en Ontvangs deur Laban, vs. 26—32.*

26. 27. En di man buig syn hoof en anbid Jehova,—en hy
sê: ‘Gesegend sy Jehova, di God van myn meneer
Abraham, wat syn goedheid en syn waarheid ni
weggeneem het van myn meneer af ni; en wat my
angaan, Jehova het my gelei in di weg na di huis van
28. myn meneer syn broers.’—En di jonge meisi loop haas-
tig en vertel al di dinge an di huisgesin van haar moe-
29. der.—En Rebekka had ’n broer, en syn naam was
Laban; en Laban loop haastig uit na di man toe, by di
30. fontein.—En dit gebeur toen hy di neus-ring siin en di
armbande an syn suster haar hande, en toen hy ge-
hoor het di woorde van Rebekka, syn suster: ‘So en
so het di man ver my gesê;’ dat hy uitkom na di man
toe; en kyk hy staan met di kamèle by di fontein.—
31. En hy sê: ‘Kom in gesegende van Jehova! waarom

staan jy buitekant? want ek het di huis reg gemaak,
32. en plek ver di kaméle.'—En di man kom in di huis,
en hy pak di kaméle af, en gé strooi en voer ver di
kaméle ; en water om syn voete te was, en di voete
van di manne wat met hom was.

*Di Huweliksvoorstel van di Kneg, vs. 33—49.*

33. En hulle skep op voor syn angesig om te eet. En hy
sê: 'Ek sal ni eet voor ek eers myn woorde gespreek
34. het ni.' En hy sê: 'Spreek uit.'—En hy sê: ''n
35. Kneg van Abraham is ek.—En Jehova het myn me-
neer baing geseen ; en hy is 'n groot man geworde ;
en Hy het an hom gegé skape, en beeste, en silwer, en
goud, en slawe-jongens, en slawe-meide, en kaméle, en
36. esels.—En Sara di vrou van myn meneer, het ver myn
meneer 'n seun gebaar, nadat sy oud geworde was ; en
37. hy het an hom alles gegé wat hy het.—En myn meneer
het ver my laat sweer, en gesê: Jy sal ver myn seun
gen vrou neem van di dogters van di Kanaanite, in wi
38. syn land ek woon ni ;—mar jy sal gaan na di huis
van myn vader, en na myn famili, en ver myn seun 'n
39. vrou neem.—En ek het ver myn meneer gesê: Altemit
40. sal di vrou ni agter my an wil kom ni.—En hy het
ver my gesê: Jehova, voor wi syn angesig ek wandel,
sal syn engel met jou same stuur en jou weg voorspoe-
dig maak, en jy sal ver myn seun 'n vrou neem uit
41. myn famili, en uit di huis van myn vader.—Dan sal jy
rein wees van myn eed, as jy na myn famili gegaan
het, en as hulle ni ver haar an jou wil gé ni, dan sal
42. jy ontslage wees van myn eed.—En ek kom vandag
by di fontein, en sê: 'O Jehova! God van myn
meneer Abraham, as U nou myn weg voorspoedig
43. maak, waarop ek gaan,—kyk, ek staan by di water-
fontein ; en laat dit gebeur, dat di jonge meisi wat
uitkom om te put, an wi ek sal sê: Gé tog ver my 'n

44. bitji water uit jou kruik om te drink ;—en sy sal sê:
Drink jy oek, en ek sal oek ver jou kaméle put ; laat
dit tog di vrou wees, wat Jehova angewys het ver di
45. seun van myn meneer.—En eer ek klaar had met
spreek in myn hart, kyk, daar kom Rebekka uit, met
di kruik op haar skouer ; en sy gaan onder na di fon-
tein toe en put ; en ek sê an haar: Laat my tog drink !
46. —En sy maak gou, en haal haar kruik van haar skouer
af, en sê: Drink en ek sal oek jou kaméle laat drink.
47. En ek drink, en sy laat oek di kaméle drink.—En ek
vra ver haar, en sê: Wi syn dogter is jy ? En sy sê:
Dogter van Bethuel, seun van Nahor, wat Milka ver
hom gebaar het. En ek set di ring an haar neus, en
48. di armbande an haar hande.—En ek buig myn hoof
en anbid Jehova en dank ver Jehova, di God van myn
meneer Abraham, wat ver my in di regte weg gelei
het, om di dogter van myn meneer syn broer ver syn
49. seun te neem.—En nou as julle gunstig en opreg wil
handel met myn meneer, sê my dit dan ; en so ni, sê
my dit oek, dat ek my na di regterhand of na di linker-
hand kan keer.'

---

*Di Verlowing en Vertrek, vs. 50—61.*

50. En Laban en Bethuel andwoord en sê: 'Di ding is
van Jehova ; ons kan gen goed of kwaad tot jou spreek
51. ni.—Kyk, Rebekka is voor jou angesig ; neem haar,
en gaan, en laat sy di vrou wees van jou meneer syn
52. seun, soos Jehova gesê het.'—En dit gebeur, toen di
kneg van Abraham hulle woorde hoor, dat hy sig buig
53. na di aarde voor Jehova.—En di kneg breng vort
silwere juwele, en goue juwele, en klere, en gé dit ver
Rebekka ; hy gé oek kosbare persente an haar broer en
54. haar moeder.—En hulle eet en drink, hy en di manne
wat met hom same was, en vernag daar.
En hulle staan di oggend vroeg op, en hy sê: 'Stuur

55. my weg na myn meneer toe !'—En haar broer en haar
moeder sê: 'Laat di jonge meisi, ten minste 'n dag
56. of 10 by ons bly en daarna sal sy gaan.'—En hy sê
an hulle: 'Moet ver my ni ophou ni, want Jehova
het myn weg voorspoedig gemaak ; stuur my weg, dat
57. ek na myn meneer toe gaan.'—En hulle sê: 'Ons sal
58. di jonge meisi roep, en ver haar mond vra.'—En hulle
roep ver Redekka, en sê an haar: 'Wil jy met di
59. man gaan?' En sy sê: 'Ek wil gaan.'—En hulle
stuur ver Rebekka, hulle suster, en ver haar aia, en
ver di kneg van Abraham, en ver syn manne weg.—
60. En hulle seen ver Rebekka en sê ver haar: 'Ons
suster is jy, groei an tot duisende van tien-duisende,
61. en laat jou saad di poorte van syn haters besit !'—En
Rebekka vertrek, en haar slawe-meide, en hulle ry op
kaméle, en volg di man ; en di kneg neem ver Rebek-
ka, en vertrek.

*Di Ankoms en Ontmoeting met Isak, vs. 62—67.*

62. En Isak kom met di rigting van di put Lachai-Ro'i,
want hij was woonagtig in di land van di Suide.—
63. En Isak was uitgegaan ver afsondering in di veld, teen
di aand; en hy slaan syn oge op, en kyk, en siin, daar
64. kom kaméle an !—En Rebekka slaan haar oge op, en
65. sy siin ver Isak; en sy spring van di kameel af.—En
sy sê an di kneg: 'Watter man is dit, wat ons in di
veld tegemoet wandel ?' En di kneg sê: 'Dis myn
66. meneer !' En sy neem di sluier en bedek sig.—En di
kneg vertel an Isak al di dinge, wat hij gedoen het.—
67. En Isak breng haar in di tent van syn moeder Sara, en
neem ver Rebekka, en sy werd syn vrou; en hy had
haar liif. En Isak was getroos o'er syn moeder.

**25.**—*Abraham syn twéde Huwelik, 25 : 1—4.*

1. En Abraham neem weer 'n vrou en haar naam was 1 **Hebr. is**
2. Ketura.—En sy baar an hom ver Zimran, en Joksan, di **dri name**

3. en Medan, en Midian, en Jisbak en Suah.—En Joksan
kry ver Seba en Dedan. En di seuns van Dedan was
4. [1] Assurim, en Letusim, en Leummim.—En di seuns
van Midian was Efa, en Efer, en Henoch, en Abida,
en Elda'a. Di almal was seuns van Ketura.

[1] in meervoud, ver di geslagte wat uit di seuns gebore en na hulle genoem is.

*Abraham syn Dood en Begrawenis, vs. 5—11.*

5. En Abraham gé al wat hy besit ver Isak.—En an di
6. seuns van di bywywe, wat Abraham het, gé Abraham
persente, en stuur hulle weg van syn seun Isak af, ter-
wyl hy nog leef, oostelik, na di land van di ooste toe.—
7. En dis di dage van Abraham syn lewensjare, wat hy
8. gelewe het, 175 jare.—En Abraham syn gees gaan uit
en hy sterf in 'n goeie ouderdom, 'n oue man, en afge-
9. leef, en werd tot syn volk versamel.—En syn seuns,
Isak en Ismaël, begrawe ver hom, in di grot van
Magpéla, in di veld van Efron, di seun van Zohar, di
10. Hetiter, wat in di gesig van Mamre lê,—di veld, wat
Abraham van di seuns van Heth gekoop het. Daar is
11. Abraham begrawe, en Sara, syn huisvrou.—En dit ge-
beur, na di dood van Abraham, dat God ver Isak, syn
seun, seen; en Isak woon by di put Lachai-Ro'i.

*Di Afstammelinge van Isma'el, vs. 12—18.*

12. En dis di geslagslys van Isma'el, di seun van Abra-
ham, wat Hagar, di Egiptise, di slawemeid van Sara,
13. an Abraham gebaar het:—En dis di name van di
seuns van Isma'el, by hulle name, vollens hulle ge-
boortes. Di eersgeborene van Isma'el Nebájoth, en
14. Kedar, en Adbe'el, en Mibsam,—en Misma, en Duma,
15. en Massa,—Hadar, en Thema, Jetur, Nafis, en
16. Kedma.—Dis di seuns van Isma'el, en dis hulle name

in hulle dorpe en in hulle [1] kampe, 12 vorste na hulle 1 Of, Krale.
17. volke.—En dis di lewensjare van Isma'el, 137 jare, en
syn gees gaan uit en hy sterf, en hy werd versamel tot
18. syn volk.—En hulle woon van Havila af tot an Sur,
wat in di gesig van Egipte is, as jy na Assiri'e toe gaan,
en voor di gesig van al syn broers het hy gaan woon.

---

[*Isak syn Seuns, vs. 19—28.*

19. En dis di geslagslys van Isak, di seun van Abraham:
20. Abraham kry ver Izak.—En Isak was 40 jare oud,
toen hy ver Rebekka, di dogter van Bethu'el di Siri'er,
uit Paddan-Aram, di suster van Laban di Siri'er, ver
21. hom tot 'n vrou neem.—En Isak bid tot Jehova ver
syn vrou, want sy was onvrugbaar; en Jehova laat sig
verbidde van hom, en Rebekka, syn vrou werd swan-
22. ger.—En di kinders worstel same binne in haar. En
sy sê : 'As dit so is, waarom [2] leewe ek ?' En sy gaan 2 Of, waar-
23. ver Jehova vra.—En Jehova sê ver haar: om is ek so?

'Twé nasiis is in jou buik,
en twé volke sal geskei worde uit jou ingewande uit;
en di een volk sal sterker wees as di ander volk;
en di ouste sal di jongste diin.'

24. En haar dage om te baar werd vervul, en kyk, daar
25. was 'n twéling in haar buik.—En di eerste kom uit,
rooi; hy was heeltemaal nes met 'n harige kleed o'er-
26. trek; en hulle noem syn naam Esau.—En daarna kom
syn broer uit, en syn hand hou Esau syn haakskeen
vas; en syn naam werd genoem [3] Jakob. En Isak was 3 Dis: een
27. 60 jare oud, toen sy ver hulle baar.—En di seuns groei wat di haak-
op, en Esau was 'n knappe jagter, 'n veldman; en Ja- skeen vashou.
kob was 'n [4] eenvoudige man, wat in tente woon.— 4 Of, stille.
28. En Isak had ver Esau lief, omdat hy graag wild eet;
en Rebekka had ver Jakob liif.]

*Esau verkoop syn Eersgeboortereg, vs. 29—34.*

29. En Jakob kook 'n pot kos; en Esau kom uit di veld
30. uit, en hy was moeg.—En Esau sê ver Jakob: 'Laat
my tog eet van di rooie, van daar-di rooie kos; want
ek is moeg!' Daarom word syn naam genoem [1] Edom. [1] Dis, rooi.
31. —En Jakob sê: 'Verkoop vandag jou eersgeboortereg
32. an my.'—En Esau sé: 'Kyk, ek gaan sterwe, en wat
33. baat my di eersgeboortereg dan?'—En Jakob sê:
'Sweer my vandag!'—En hy sweer an hom, en hy
34. verkoop syn eersgeboortereg an Jakob.—En Jakob gé
an Esau brood en di kooksel linse; en hy eet en drink
en staan op, en gaan weg. En Esau verag syn eersge-
boortereg.

---

**26.**—*Jehova vernuw di Belofte an Isak, 26 : 1—6.*

1. En daar was 'n hongersnood in di land, buiten di
eerste hongersnood wat in Abraham syn dage was. En
En Isak gaan na Abimeleg, Koning van di Filistyne,
2. na Gerar toe.—En Jehova verskyn ver hom, en sê:
'Moet ni na Egipte toe gaan ni; woon in di land wat Ek
3. an jou sal sê;—woon as vreemdeling in di land, en
Ek sal met jou wees, en sal ver jou seen; want an jou,
en an jou saad, sal Ek al hiir-di lande gé; en Ek sal
di eed vervul wat Ek an jou vader Abraham gesweer
4. het;—en Ek sal jou saad laat vermenigvuldig soos di
sterre van di hemele, en Ek sal an jou saad al hiir-di
lande gé; en in jou saad sal al di volke van di aarde
5. geseen worde;—omdat Abraham an myn stem gehoor-
saam was, en gehou het myn bevel, myn gebode, myn
6. instellings, en myn wette.'—En Isak woon an Gerar.

---

*Isak noem Rebekka syn Suster, vs. 7—11.*

7. En di manne van di plek vra na syn vrou en hy sê:
'Sy is myn suster'; want hy was bang om te sê:

'Myn vrou,' dat di manne van di plek, sê hy, ni altemit
ver my doodmaak ter wille van Rebekka ni, want
8. sy was mooi van angesig.—En dit gebeur, toen hy daar
'n lange tyd gebly het, dat Abimeleg, di Koning van
di Filistyne, uit 'n venster kyk, en siin, en kyk, Isak
was besig om pret te maak met Rebekka, syn vrou.—
9. Toen roep Abimeleg ver Isak, en sê: 'Waarlik, kyk,
sy is jou vrou! Hoe sê jy dan: Sy is myn suster?'
En Isak sê an hom: 'Omdat ek gesê het, laat ek ni
10. om harentwil sterwe ni?'—En Abimeleg sê: 'Wat
is dit wat jy ver ons gedoen het? Hoe maklik kon
een van myn volk by jou vrou gelê hê, en dan sou jy
11. skuld op ons gebreng hê!'—En Abimeleg gebiid di
ganse volk, en sê: 'Hy wat di man, of syn vrou anraak,
di dood sal hy sterwe!'

---

*Isak syn Rykdom verwek Afguns, vs. 12—25.*

12. En Isak saai in di land, en wen di jaar 100 mate, en
13. Jehova seen hom.—En di man werd groot, en hy werd
al groter en groter, totdat hy 'n baing grote man ge-
14. worde is;—en hy had besitting van skape, en
besitting van beeste, en 'n grote huisgesin van
slawe; en di Filistyne was jaloers op hom.—
15. En al di putte, wat syn vader syn knegte gegrawe het,
in di dage van syn vader Abraham, stop di Filistyne
16. toe, en vul dit met grond.—En Abimeleg sê an Isak:
'Trek weg van ons af, want jy is veul magtiger ge-
17. worde as ons.'—En Isak vertrek vandaar en leger sig
18. in di dal van Gerar, en woon daar.—En Isak grawe di
waterputte weer ope, wat hulle in di dage van syn vader
Abraham gegrawe het, en wat di Filistyne toegestop het
na di dood van Abraham; en hy noem hulle name soos
19. syn vader hulle genoem het.—En di slawe van Isak gra-
20. we in di vlakte, en kry daar 'n [1] wateraar.—En di véwagters
van Gerar twis met Isak syn véwagters, en sê:

[1] Hebr. Lewendige wateraar.

'Dis ons water!' En hy noem di naam van di put [2] Esek, 2 twisting.
21. omdat hulle met hom getwis het.—En hulle grawe 'n
ander put, en daaro'er twis hulle oek, en hy noem di
22. naam daarvan [3] Sitna.—En hy verset daarvandaan 3 Vyandskap.
af en grawe 'n ander put, en daaro'er twis hulle ni, en
hy noem di naam daarvan [4] Rehoboth, en hy sê: 4 Ruimte.
'Want nou het Jehova ver ons ruimte gemaak, en ons
23. sal vrugbaar wees in di land.'—En hy vertrek vandaar
24. na Berséba.—En Jehova verskyn an hom diselfde nag
en sê: 'Ek is di God van jou vader Abraham; moet
ni bang wees ni; want Ek is met jou, en Ek sal jou
seen en jou saad vermenigvuldig om Abraham, myn
25. kneg, ontwil.'—En hy bou daar 'n altaar en roep Jehova
syn naam an. En hy slaan daar syn tente op, en
Isak syn slawe grawe daar 'n put.

*Verbond tussen Abimeleg en Isak, vs. 26—33.*

26. En Abimeleg gaan na hom toe, van Gerar af, en
27. Ahuzzat, syn vrind, en Pichol, syn generaal.—En Isak
sê an hulle: 'Waarom kom julle na my toe, terwyl
julle ver my haat, en ver my weg gestuur het van julle
28. af?'—En hulle sê: 'Ons het duidelik gesiin, dat Jehova
met jou was; en ons het gesê: Laat daar nou 'n
eed wees tussen ons en jou, en laat ons 'n verbond
29. maak met jou;—dat jy ver ons gen kwaad sal doen ni,
nes ons jou ni angerand het ni, en soos ons an jou
niks as goed gedoen het, en ver jou in vrede wegge-
30. stuur het: jy is nou geseend van Jehova.'—En hy
31. maak ver hulle 'n fees, en hulle eet en drink.—En
hulle staan di oggend vroeg op, en maak 'n verbond
met makaar; en Isak stuur hulle weg, en hulle gaan in
vrede van hom af.
32. En dit gebeur op diselfde dag, dat Isak syn slawe kom
en vertel an hom van di put wat hulle gegrawe het, en
33. hulle sê an hom: 'Ons het water gekry.'—En hy noem

dit [1] Seba; daarom is di naam van di stad Beer-Seba [1] 'n Verbond.
tot vandag toe.

*Huwelik van Esau, vs. 34, 35.*

34. En Esau was 40 jare oud, en hy neem tot vrou ver
Jud'th, di dogter van Beëri, di Hittiit, en ver Basmath,
35. di dogter van Elon, di Hittiit;—en hulle was 'n bit-
terheid van gees ver Isak en ver Rebekka.

**27.**—*Isak syn Voorliifde ver Esau, Gen. 27 : 1—5.*

1. En dit gebeur, toen Isak oud was, dat syn oge swak
worde, sodat hy ni kon siin ni. En hy roep ver Esau,
syn ouste seun, en sê an hom : 'Myn seun !'—en hy
2. sê an hom; 'Kyk, hiir is ek.'—en hy sê: 'Kyk nou,
3. ek is oud, en ek weet di dag van myn dood ni;—daar-
om neem tog nou jou wapens, jou pyl en jou boog, en
4. gaan uit in di veld, en skiit ver my wild;—en maak
dit ver my lekker klaar, soos ek dit graag eet, en breng
dit ver my, dat ek kan eet, en myn siil ver jou seen
5. voor ek sterwe.'—En Rebekka hoor toen Isak spreek
met syn seun Esau. En Esau gaan uit na di veld toe
om wild te skiit en dit te breng:

*Rebekka en Jakob berowe Esau van syn Segen, vs. 6—29.*

6. En Rebekka spreek tot haar seun Jakob en sê: 'Kyk,
ek het jou vader hoor praat met jou broer Esau en sê:
7. —Breng ver my wild en maak dit ver my lekker klaar,
dat ek kan eet, en ver jou seen voor di angesig van
8. Jehova voor myn dood.—Daarom, myn seun, luister
9. nou na myn stem, wat ek ver jou gebiid.—Gaan nou
na di trop skape, en breng daarvandaan af ver my 2
goeje boklammers, en ek sal ver hulle lekker klaar
10. maak ver jou vader, soos hy dit graag eet;—en dan

kan jy dit ver jou vader breng, dat hy eet, sodat hy
11. ver jou kan seen voor syn dood.'—En Jakob sê an syn
moeder Rebekka: 'Kyk, myn broer Esau is 'n harige
12. man, en ek is 'n gladde man;—altemit sal myn vader
my bevoel, en ek sal in syn oge wees soos 'n [1] bedriger; 1 Of, spotter.
en ek sal 'n vloek op my breng, en ni 'n segen ni.'—
13. En syn moeder sê an hom:—'Laat jou vloek op my
kom, myn seun! gehoorsaam mar net myn stem, en
14. gaan haal hulle ver my.'—En hy gaan, en haal, en
breng hulle ver syn moeder; en syn moeder maak dit
15. lekker klaar, soos syn vader dit graag lus.—En Re-
bekka neem di beste klere van Esau, haar oueste seun,
wat by haar in di huis was, en trek dit an ver Jakob,
16. haar jongste seun;—en di velle van di boklammers sit
17. sy om syn hande, en op di kaalte van syn nek;—en sy
gè di klaargemaakte vlees en di brood wat sy gebak
het in di hand van haar seun Jakob.
18. En hy kom by syn vader, en sê: 'Myn vader!' En
19. hy sê: 'Hiir is ek. Wi is jy, myn seun?'—En Jakob
sê an syn vader: 'Ek is Esau, jou oueste seun; ek
het gemaak soos jy ver my gesê het: kom tog orent,
sit, en eet van myn wild, dat jou siil ver my kan
20. segen.'—En Isak sê an syn seun: 'Hoe is dit, dat jy
dit so gou gekry het, myn seun?' En hy sê: 'Om-
dat Jehova, uw God, dit voor myn angesig gebreng
21. het.'—En Isak sê ver Jakob: 'Kom tog naby, dat ek
jou kan bevoel, myn seun, of dit myn seun Esau is of
22. ni.'—En Jakob gaan naby syn vader Isak; en hy be-
voel hom, en sê: 'Di stem is di stem van Jakob, mar
23. di hande is di hande van Esau.'—En hy [1] herken hom 1 Of, onder-
ni, omdat syn hande harig was nes di hande van syn skei.
24. broer Esau; en hy segen hom.—En hy sê: 'Is jy dan
25. regtig myn seun Esau?" En hy sê: 'Ek is.'—En hy
sê: 'Breng dit naby my, en ek sal eet van myn seun
syn wild, dat myn siil jou kan segen.' En hy breng
dit na hom toe, en hy eet; en hy breng ver hom wyn,

26. en hy drink.—En syn vader Isak sê an hom : 'Kom
27. nou nader, en soen ver my, myn seun!'—En hy kom
nader, en soen ver hom; en hy ruik di geur van syn
klere, en segen hom, en sê :—
Kyk, di geur van myn seun
Is soos di geur van di veld, wat Jehova gesegen het:
28. En God sal jou gé van di dou van di hemel,
En van di vettigheid van di aarde,
29. En o'ervloed van koorn en mos.
Volke sal ver jou diin,
En nasiis sal voor jou buig:
Wees baas o'er jou broers,
En di seuns van jou moeder sal voor jou buig.
Vervloek moet hy wees wat jou vervloek,
En gesegen elkeen wat jou segen!

*Isak segen ver Esau oek, vs. 30—40.*

30. En dit gebeur, so gou as Isak klaar had om ver Jakob
te segen, en toen Jakob net uitgegaan was van di an-
gesig van syn vader Isak, dat syn broer Esau inkom
31. van syn jag af.—En hy maak oek lekker vlees klaar,
en breng dit na syn vader, en sê ver syn vader: 'Laat
myn vader tog opstaan, en eet van di wild van syn
32. seun, dat jou siil my kan segen.'—En syn vader Isak
sê ver hom: 'Wi is jy?' En hy sê: 'Ek is jou seun,
33. jou eersgeborene, Esau.'—En Isak was glad verskrik
en verslage, en sê: 'Wi is hy dan, wat wild geneem het,
en ver my gebreng het, en ek het ge'eet van alles voor
jy gekom het en ek het ver hom gesegen? Ja, gesegen
34. sal hy wees.'—Toen Esau di woorde van syn vader
hoor huil hy hardop, met 'n bittere geklag, en sê an
syn vader: 'Segen my, ver my oek, o myn vader!'—
35. En hy sê: 'Jou broer het met bedrog gekom, en het
36. jou segen weggeneem.'—En hy sê: 'Is dit ni so dat
hy genoem word [1] Jakob? want hy het my nou di twé

[1] H. 25 : 26.

keer onderkruip: hy het myn eersgeboortereg wegge-
neem, en kyk, nou het hy myn segen weggeneem.' En
hy sê: 'Het jy ni ver my 'n segen agtergehou ni?'—
37. En Isak antwoord en sê an Esau: 'Kyk, ek het ver
hom baas o'er jou gemaak, en al syn broers het ek ver
knegte an hom gegé; en met koring en mos het ek
hom ondersteun; en ver jou nou, wat sal ek tog doen,
38. myn seun?'—En Esau sê an syn vader: 'Is daar mar
een segen by jou, myn vader? Segen my, ver my oek,
o myn vader!' En Esau bars uit en huil hardop.—
39. En syn vader Isak antwoord en sê ver hom:—
'Kyk, jou woning sal wees weg van di vettigheid van
di aarde af,
en weg van di dou van di hemel van bo!
40. Mar deur jou sawel sal jy lewe,
en jy sal jou broer diin;
en wanneer jy di o'erhand kry
sal jy syn juk van jou nek afgoi.'

---

*Jakob weggestuur na Laban toe, 27: 41*—**28**: *5.*

41. En Esau haat ver Jakob om di segen waarmé syn
vader ver hom gesegen het; En Esau sê in syn hart:
'Di dage van rou ver myn vader is naby, dan sal ek
42. myn broer Jakob dood slaan.'—En di woorde van haar
oudste seun Esau werd an Rebekka vertel, en sy stuur
en roep ver Jakob, haar jongste seun, en sê ver hom:
'Kyk, jou broer Esau troos ver hom o'er jou, daarmé,
43. dat hy ver jou sal doodslaan.—En nou, myn seun, hoor
na myn stem, en maak jou klaar, en vlug jy na myn
44. broer Laban in Haran,—en bly by hom 'n weinige
45. dage, totdat jou broer syn woede [1] afgekoel is,—totdat [1] H. omdraai.
jou broer syn toorn van jou afkeer, en hy vergeet wat
jy an hom gedaan het; dan sal ek stuur en ver jou
daarvandaan af laat haal. Waarom sou ek berowe
46. worde van julle albei op een dag?'—En Rebekka sê

ver Isak: ‘Ek is myn lewe moeg deur di dogters van
Heth; as Jakob ’n vrou neem van di dogters van
Heth, soos di, uit di dogters van di land, waarvoor sal
ek dan nog lewe?’
**28:** 1. En Isak roep ver Jakob en segen ver hom, en gé hom
bevele, en sê an hom:—‘Jy sal ni ’n vrou neem uit
2. di dogters van Kanaan ni.—Maak klaar, gaan na
Paddan-Aram, na di huis van Bethuel, di vader van
jou moeder; en neem ver jou daarvandaan ’n vrou
uit di dogters van Laban, di broer van jou moeder.—
3. En God Almagtig segen ver jou, en maak jou vrug-
baar, en vermenigvuldig jou, dat jy ’n versameling
4. van volke mag worde!—En Hy gé an jou di segen
van Abraham, ver jou, en ver jou saad met jou; dat
jy di land van jou vreemdelingskappe erfelik mog
5. besit, wat God an Abraham gegé het!’—En Isak
stuur ver Jakob weg; en hy gaan na Paddan-Aram,
na Laban, di seun van Bethuel, di Siri’er, di broer van
Rebekka, di moeder van Jakob en Esau.

---

*Esau neem ’n derde Vrou. Gen. 28 : 6—9.*

6. En Esau siin, dat Isak ver Jakob gesegen het, en ver
hom weg gestuur het na Paddan-Aram, om ver hom
daarvandaan af ’n vrou te neem; en, toen hy ver hom
segen, dat hy ’n gebod op hom gelê, en gesê het: ‘Jy
sal ni ’n vrou neem uit di dogters van Kanaan ni;’—
7. en dat Jakob gehoorsaam was ver syn vader en ver
8. syn moeder, en gegaan was na Paddan-Aram;—en
Esau siin dat di dogters van Kanaan syn vader Isak
9. ni behaag ni;—En Esau gaan na Isma’el, en neem tot
vrou ver Mahalath, di dogter van Isma’el, di seun van
Abraham, di suster van Nebajoth, by di vrouens wat
hy had.

*Jakob an Bethel, vs. 10—22.*

10. En Jakob vertrek van Ber-Séba, en gaan na Haran.—
11. En hy kom op 'n plek en bly di nag daar o'er, want di
son was onder gegaan; en hy neem van di klippe van
di plek en set dit ver kussings, en hy gaan lê slaap op
12. di plek.—En hy droom, en kyk, 'n leer was geset op di
aarde en di top daarvan reik tot an di hemel; en
13. engele van God klim op en neer daarop.—En kyk,
Jehova staan [1] daar bo op, en sê; 'Ek is Jehova, di
God van Abraham, jou vader, en di God van Isak: di
land waarop jy lê, an jou sal Ek dit gé en an jou saad.
14. —En jou saad sal wees soos di stof van di aarde, en jy
sal uitbrei na di weste, en na di ooste, en na di noorde,
en na di suie; en in jou en in jou saad sal al di fami-
15. liis van di aarde gesegen wees.—En kyk, Ek is met
jou, en sal jou bewaar oral waar jy gaan, en sal jou
weer breng in hiir-di land: want Ek sal jou ni verlaat
ni, totdat Ek gedaan het dit waarvan Ek met jou ge-
praat het.'
16. En Jakob ontwaak uit syn slaap uit en hy sê 'Waar-
lik, Jehova is in hiir-di plek, en ek het dit ni geweet
17. ni.'—En hy was bang, en sê: 'Hoe vreselik is hiir-di
plek! Dis niks anders as 'n huis van God, en dis 'n
18. poort van di hemele!'—En Jakob staan di oggend
vroeg op, en neem di klip, wat hy ver kussings gebruik
gebruik het, en set dit op ver 'n pilaar, en giit oli daar
19. bo op.—En hy noem di naam van di plek [2] Bethel;
20. mar di naam van di stad was eers Lus.—En Jakob be-
loof 'n gelofte, en sê: 'As God met my sal wees, en my
sal bewaar op di weg wat ek gaan, en ver my sal gé
21. brood om te eet en klere om an te trek,—sodat er weer
met vrede na myn vader syn huis terugkeer, dan sal
22. Jehova myn God wees,—en hiir-di klip, wat ek ver 'n
pilaar opgeset het, sal 'n huis van God wees: en van
alles wat U an my sal gé, sal ek U seker di tiinde gé!'

[1] Of, langs hom.

[2] Huis van God.

**29.**—*Jakob syn Ankoms by Laban, vs. 1—14.*

1. En Jakob hef syn voete op, en kom in di land van di
2. kinders van di ooste.—En hy kyk en siin 'n put in di
veld, en kyk, daar lê 2 troppe skape daarby, want uit
hiir-di put laat hulle di skape drink ; en di klip op di
3. mond van di put was groot.—En al de troppe word
daar by makaar gekeer, en hulle rol di klip van di put
syn mond af, en laat di skape suip, en set dan weer di
4. klip op syn plek, op di put syn mond.—En Jakob sê
ver hulle : 'Myn broers, waarvandaan is julle ?' En
5. hulle sê : 'Ons is van Haran.'—En hy sê ver hulle :
'Ken julle ver Laban, di seun van Nahor ?' En hulle
6. sê : 'Ons ken hom.'—En hy sê ver hulle : '[1] Gaan
dit nog goed met hom ?' En hulle sê : 'Dit gaan
goed, en kyk, syn dogter Ragel kom an met di skape.'
7. —En hy sê : 'Kyk di dag is nog groot, en dis nog
ni tyd om di skape op 'n hoop vas te keer ni ; gé di
8. skape water, en gaan wei met hulle.'—En hulle sê :
'Ons kan ni, voor al di troppe by makaar is en hulle
di klip afgerol het van di put syn mond af ni ;
9. dan laat ons di skape drink.'—Terwyl hy nog met
hulle praat, kom Ragel met di skape van haar vader ;
10. want sy kyk na hulle.—En dit gebeur, toen Jakob ver
Ragel siin, di dogter van Laban, di broer van syn
moeder, en di skape van Laban, di broer van syn
moeder, dat Jakob nader loop, en rol di klip van di
put syn mond af, en laat di skape drink van Laban, di
11. broer van syn moeder.—En Jakob soen ver Ragel, en
12. hef syn stem op en huil.—En Jakob vertel ver Ragel,
dat hy 'n broer van haar vader en di seun van Rebekka
was. En sy loop hard en gaan vertel dit ver haar
13. vader.—En dit gebeur, toen Laban di tyding kry van
Jakob, di seun van syn suster, dat hy gou loop om
hom te ontmoet, en hy omhels ver hom, en soen ver
hom, en breng hom na syn huis toe. En hy vertel
14. ver Laban al di dinge.—En Laban sê an hom: 'Waar-

[1] H. is dit vrede by hom?

lik, myn been en myn vlees is jy.' En hy bly by hom
'n volle maand.

*Jakob werk 7 jaar ver Ragel, vs. 15—20.*

15. En Laban sê ver Jakob; 'Omdat jy myn broer is, sal
jy my daarom verniit diin? Sê ver my, wat jou loon
16. sal wees?'—En Laban had 2 dogters, di naam van di
oudste was Lea, en di naam van di jongste was Ragel.
17. —En Lea had teere oge, mar Ragel was mooi van
18. postuur en mooi van gesig.—En Jakob had ver Ragel
liif; en hy sê: 'Ek sal jou 7 jare diin ver Ragel, jou
19. jongste dogter.'—En Laban sê: 'Dis beter, dat ek
ver haar an jou gé as dat ek ver haar an 'n ander man
20. gé; bly by my.'—En Jakob diin ver Ragel 7 jare; en
hulle was in syn oge nes 'n bitji dage; want hy had
ver haar liif.

*Di Bedriger word bedriig, vs. 21—30.*

21. En Jakob sê an Laban: 'Gé ver my myn vrou, want
22. myn diinstyd is om, dat ek tot haar kan ingaan.'—En
Laban versamel al di manne van di buurte, en maak
23. 'n fees.—En dit gebeur in di aand, dat hy ver Lea,
syn dogter, neem en bring ver haar na hom, en hy
24. gaan in tot haar.—En Laban gé an syn dogter Lea
25. syn slawemeid Silpa ver 'n slawemeid.—En dit gebeur
in di oggend, en kyk, dit was Lea! En hy sê ver
Laban: 'Wat is dit wat jy an my gedoen het? Het
ek ni om Ragel ver jou gediin ni? Waarom het jy
26. my dan bedriig?'—En Laban sê: 'Dis ni di gewoonte
op hiir-di plek om di jongste voor di oudste te gé ni.
27. —Vervul di week van di éne, en ons sal jou di ander
oek gé ver di diins wat jy ver my nog 7 andere jare
28. sal diin.'—En Jakob maak so, en vervul di week van
di éne, toen gé hy an hom syn dogter Ragel ver 'n

29. vrou.—En Laban gé an syn dogter Ragel ver Bilha,
30. syn slawemeid, om haar slawemeid te wees.—En hy
gaan oek in tot Ragel, en hy bemin oek ver Ragel
meer as ver Lea, en diin ver hom nog 7 andere jare.

---

*Jakob syn Vrouens en Kinders, 29: 31—30: 24.*

31. En Jehova siin dat Lea gehaat was, en Hy open haar
32. baarmoeder, mar Ragel was onvrugbaar.—En Lea
werd bevrug en baar 'n seun, en sy noem syn naam
[1] Ruben ; want sy sê: 'Jehova het myn smart ange- 1 Kyk, 'n seun
33. siin, want nou sal myn man ver my liif hê.'—En sy
werd weer bevrug, en baar 'n seun, en sê: 'Omdat
Jehova gehoor het, dat ek gehaat was, daarom het Hy
34. my oek di een gegé,' en sy noem syn naam [2] Simeon. 2 Verhoring
34. —En sy werd weer bevrug en baar 'n seun, en sê:
'Nou di slag sal myn man an my geheg wees, omdat ek
ver hom 3 seuns gebaar het,' daarom werd hy genoem
35. [3] Levi.—En sy werd weer bevrug en baar 'n seun, en 3 Samevoe-
sy sê: 'Nou sal ek ver Jehova lowe,' daarom noem sy ging.
syn naam [4] Juda. En sy hou op met baar. 4 Lof.
30 : 1. En Ragel siin dat sy gen kinders baar an Jakob
ni, en Ragel werd jaloers op haar suster, en sy sê ver
Jakob : 'Gé ver my kinders, of anders sterwe ek?'—
2. En Jakob werd kwaad ver Ragel, en hy sê: 'Is ek
dan in di plaas van God, wat di vrug van di buik van
3. jou teruggehou het?'—En sy sê: 'Kyk, daar is myn
slawemeid Bilha, gaan in tot haar, en sy sal baar op
myn kni'e, en ek sal oek opgebou worde uit haar uit.'—
4. En sy gé an hom ver Bilha, haar slawemeid, tot 'n
5. vrou, en Jakob gaan in tot haar.—En Bilha werd be-
6. vrug, en baar an Jakob 'n seun.—En Ragel sê: 'God het
myn regsaak uitgevoer, en oek myn stem gehoor en
ver my 'n seun gegé;' daarom noem sy syn naam
[5] Dan. En Bilha, di slawemeid van Ragel, werd 5 Gerig.

7. weer bevrug en baar ver Jakob 'n twede seun.—En
Ragel sê: 'Met worstelinge [1] van God het ek ge- 1 Of, sterke.
8. worstel met myn suster, en het gewen.'—En sy noem
syn naam [2] Náftali. 2 Myn wor-
9. Toen Lea siin dat sy opgehou het met baar, neem sy steling.
ver Zilpa, haar slawemeid, en gé ver haar an Jakob tot
10. vrou.—En Zilpa, di slawemeid van Lea, baar ver Ja-
11. kob 'n seun.—En Lea sê: [3] 'Daar kom 'n trop!' 3 Of: segen is
12. En sy noem syn naam [4] Gad.—En Zilpa, di slawe- gekom.
13. meid van Lea baar ver Jakob 'n twéde seun.—En Lea 4 Segen.
sê: 'Ek is gelukkig, want di dogters sal my gelukkig
noem,' en sy noem syn naam [5] Aser. 5 Geluk.
14. En in di koring-oestyd gaan Ruben uit in di veld en
kry duda'im, en breng dit ver syn moeder Lea. Toen
sê Ragel ver Lea: 'Gé tog ver my assebliif van di
15. duda'im van jou seun!'—En sy sê ver haar: 'Is dit
'n kleinigheid, dat jy myn man afgeneem het? En
wil jy di duda'im van myn seun oek afneem?' En
Ragel sê: 'Daarom sal hy vannag by jou slaap, ver
16. di duda'im van jou seun,'—En Jakob kom di aand uit
di veld uit en Lea gaan uit om hom te ontmoet, en sê:
'Jy moet na my ingaan, want gehuur het ek jou gehuur
ver di duda'im van myn seun.' En hy slaap by haar
17. di nag.—En God verhoor ver Lea en sy ontvang en
18. baar ver Jakob 'n vyfde seun.—En Lea sê: 'God het
my myn loon gegé, omdat ek myn slawemeid an myn
19. man gegé het;' en noem syn naam [6] Issasgar.—En 6 Loon.
Lea werd weer bevrug, en baar 'n sesde seun ver
20. Jakob.—En Lea sê: 'God het an my 'n goeie persent
gegé, nou sal myn man by my woon, want ek het ver
hom 6 seuns gebaar;' en sy noem syn naam [7] Zebulon. 7 Bywoning.
21. —En daarna baar sy 'n dogter, en noem haar naam
[8] Dina. 8 Gerig.
22. En God gedenk an Ragel, en God hoor ver haar, en
23. open haar baarmoeder.—En sy werd bevrug en baar 'n
seun, en sy sê: God het myn smaadheid weggeneem;—

24. en sy noem syn naam [1] Josef, en sê: 'Jehova sal ver
my nog 'n seun toevoeg.'

1 Toevoeging.

---

*Jakob diin om Loon by Laban, vs. 25—43.*

25. En dit gebeur, toen Ragel ver Josef gebaar het, dat
Jakob an Laban sê: 'Stuur my weg, dat ek na myn
26. woonplek en na myn land toe kan gaan.—Gé myn
vrouens en myn kinders, waarvoor ek ver jou gediin
het, en laat my gaan; want jy weet myn diins waarmé
27. ek jou gediin het.'—En Laban sê ver hom: 'Laat ek
guns verkry in jou oge; ek het uitgevind dat Jehova
28. my gesegen het om jouentwil.'—En hy sê: 'Bepaal
29. ver my jou loon, en ek sal dit gé?'—En hy sê an hom:
'Jy weet hoe ek jou gediin het, en hoe dit met jou vé
30. gegaan het onder my.— Want voor ek gekom het had
jy mar 'n bitji, en dit het uitgebreek tot 'n menigte;
en Jehova het ver jou gesegen net waarheen ek [2] my
gekeer het. En nou, wanneer sal ek ver myn eie huis-
31. gesin oek werk?'—En hy sê: 'Wat sal ek jou gé?'
En Jakob sê: 'Jy sal ver my niks gé ni; as jy dit ver
my wil doen, sal ek teruggaan en jou skape wei en op-
32. pas:—ek sal vandag deur jou hele trop skape loop, en
daarvan uitkeer al di gesprikkelde en gevlekte en swarte
onder di skape uit, en di gevlekte en gesprikkelde
33. onder di bokke uit; en dit sal myn loon wees.—So sal
myn regvêrdigheid op di dag van morge ver my ant-
woord, as jy sal kom om te kyk na myn loon wat voor
jou angesig is: elkeen wat ni gesprikkeld en gevlek is
ni onder di bokke, en swart onder di skape, sal by my
34. wees as gesteelde goed.'—En Laban sê: 'Ek wens dat
35. dit vollens jou woord is.'—En hy keer di dag uit di
gesprikkelde en gevlekte bokke en al di gesprikkelde
en gevlekte bok-ooie, almal wat wit hare daarin het, en
al di swarte onder di skape, en hy gé di in di hand van
36. syn seuns.—En hy stel 3 dagreise tussen hom en tussen

2 H. by myn voet.

37. Jakob, en Jakob wei di vé van Laban wat o'erbly.—En
Jakob neem ver hom jonge [1] populiir-latte, en van 1 Of, storaks.
amandel- en plataan-bome; en hy skil daarin witte
38. strépe, sodat di wit van di latte uitkom.—En hy sit di
latte wat hy afgeskil het in di geute, in di water-bakke,
waar di klompe vé kom drink, voor di vé, as di ramme
39. onder di ooie kom, wanner hulle kom drink.—En di
troppe vé word bevrug voor di latte, en di vé lam ge-
40. streepte, gesprikkelde en gevlekte.—En Jakob set di
lammers apart, en set di gesigte van di vé na di ge-
streepte, en al di bruine in di troppe van Laban; en hy
set syn eie troppe apart, en laat hulle ni by Laban syn
41. vé kom ni.—En dit gebeur, elke mal as di sterkste
vé togtig word, dat Jakob di latte voor di oge vau di
trop lê in di water-bakke, dat hulle moet bevrug worde
42, voor di latte;—mar as di skape ma'er is, dan set hy
dit ni in ni; so was Laban syn vé swakker, en
Jakob syn sterker.—En di man neem toe in grote
menigte, en hy had baing vé en slawemeide en jonges,
en kaméle, en esels.

---

### 31.—*Jakob vertrek van Laban af, vs. 1—21.*

1. En hy hoor di woorde van Laban syn seuns, dat hulle
sê: Jakob het al ons vader syn goed weggeneem, en uit
wat ons vader by makaar gemaak het, het hy al di
2. [2] heerlikheid gekry.—En Jakob siin di angesig van 2 Of, rykdom
Laban, en kyk, dit was ni teen hom soos [3] gister en 3 Of, soos
3. eergister ni.—En Jehova sê an Jakob: 'Keer terug vroeger.
na jou vaderland en na jou famili toe; en Ek sal met
4. jou wees.'—En Jakob stuur en laat ver Ragel en ver
5. Lea roep veld-toe, na di vé toe;—en hy sê an hulle:
'Ek siin di angesig van julle vader, dat dit ni teen my
is soos gister en eergister ni; mar di God van myn
6. vaders was met my.—En julle weet, dat ek ver julle
7, vader gediin het uit al myn krag.—En julle vader het

my bedriig en het myn loon 10 male verander; mar
God het hom ni toegelaat om ver my kwaad te doen
8. ni.—As hy sê: Di gesprikkelde sal jou loon wees, dan
lam al di vé gesprikkelde; en as hy sê: Di gestreepte
9. sal jou loon wees, dan lam al di vé gestreepte.—En
God het di vé van julle vader weg geneem en an my
10. gegé.—En dit gebeur, in di tyd toen di vé togtig
word, dat ek myn oge ophef en siin in 'n droom, en
kyk, di ramme wat di ooie bespring was gestreep, ge-
11. sprikkel en appelbont.—En di Engel van God sé ver
my in 'n droom: 'Jakob!' En Ek sê: 'Hiir is ek.'—
12. En hy sê: 'Hef nou jou oge op, en kyk, al di ramme
wat di ooie bespring is gestreep, gesprikkel en appel-
bont; want ek het gesiin alles wat Laban an jou doen.
13. —Ek is di God van Bethel, waar jy di pilaar gesalf
het, waar jy an My di belofte belowe het; maak nou
klaar, vertrek uit hiir-di land uit, en keer terug na di
land van jou famili toe.'
14. En Ragel en Lea antwoord en sê ver hom: 'Is daar
ver ons nog 'n deel of erfenis in di huis van ons vader?
15. —Word ons ni as vreemdelinge deur hom beskou ni?
Want hy het ons verkoop en het [1] ons koopprys met 1 Of, di prys
16. opset deurgebreng.—Want al di rykdom wat God van wat ver ons
ons vader geneem het, dis nou ver ons en ver ons kin- betaal is.
ders; nou wel, al wat God an jou gesê het, doen dit!'
17. —En Jakob maak klaar, en set syn seuns, en syn
18. vrouens op di kaméle;—en hy trek weg met al syn
vé, en al syn goed, wat hy verkry het, di vé wat hy
gekry het, wat hy by makaar gemaak het in Paddan-
Aram, om te gaan na syn vader Isak in di land
Kana'an.
19. En Laban was gegaan om syn skape te skeer; en
20. Ragel het haar vader syn [2] terafim gesteel;—en Jakob 2 Kyk vs. 30,
het ver Laban di Siri'er ongemerk betrek deur dat 34; Rigt. 17:
21. hy hom niks vertel het dat hy vlug ni.—So vlug hy, 5; 1 Sam. 19:
en al wat syne is, en hy vertrek, en gaan o'er [3] di 13; Hos. 3: 4
rivier, en set syn angesig na di berg van Gilead. 3 Eufraat.

*Laban agtervolg ver Jakob, vs. 22—55.*

22. En op di derde dag werd dit an Laban geboodskap,
23. dat Jakob gevlug was.—En hy neem syn broers met
hom same en agtervolg hom 7 dag-reise, en hy haal
24. hom in by di berg van Gilead.—En God kom tot
Laban di Siri'er in 'n droom di nag, en sê an hom :
'Pas op dat jy ni tot Jakob spreek van goed tot kwaad
25. ni.'—Toen haal Laban ver Jakob in. En Jakob slaan
syn tent op in di berg ; en Laban met syn broers slaan
26. hulle syn op in di berg van Gilead.—En Laban sê an
Jakob : 'Wat het jy gemaak, dat jy ver my stilletjiis
betrek het, en myn dogters weggevoer het soos
27. krygsgevangene ?—Waarom het jy ver my bedriig
om stilletjiis weg te vlug ; en ni an my gesê ni, dat ek
jou kon weggestuur hê met vreugde, en met lidere,
28. met tamboer en met harp ;—en my ni toegelaat om
myn seuns en myn dogters te soen ni ? Jy het dwaas
29. gedaan om so te maak.—Dis in di mag van myn hand
om an jou kwaad te doen, mar di God van jou vader
het gister nag met my gepraat en gesê : Pas op, dat
30. jy ni met Jakob praat van goed tot kwaad ni.—En
nou, gaan wil jy nou gaan, want verlang verlang jy nou
na jou vader syn huis, mar waarom het jy myn gode
gesteel ?'
31. En Jakob antwoord en sê an Laban : 'Omdat ek bang
was ; want ek sê : Altemit sou jy met geweld jou dog-
32. ters van my afneem.—By wi jy jou gode kry, laat hom
ni lewe ni ! Voor onze broers ondersoek wat van jou
goed by my is, en neem dit ver jou !' Want Jakob
33. het ni geweet dat Ragel hulle gesteel het ni.—En
Laban gaan in di tent van Jakob, en in di tent van
Lea, en in di tent van di 2 slawemeide ; mar hy kry
hulle ni. Toen gaan hy uit di tent van Lea, en gaan
34. in di tent van Ragel.—En Ragel het di terafim ge-
neem, en dit in di kameel syn saalsak geset, en sy sit
daarop. En Laban soek di héle tent deur, mar kry

35. hulle ni.—En sy sê an haar vader : ' Meneer moet tog
ni kwaad wees dat ek ni kan opstaan ver jou ni, want
ek is op di vroue-weg.' En hy soek, mar kry di tera-
fim ni.
36. Toen word Jakob kwaad en hy twis met Laban, en
Jakob antwoord en sê an Laban : ' Wat is myn o'er-
treding ? Wat is myn sonde, dat jy ver my so driftig
37. agtervolg het ? Want jy het myn goed deurgesnuffel,
wat het jy nou gekry van al jou huisraad ? Set dit
hiir voor myn broers en jou broers, en laat hulle oor-
38. deel tussen ons !—Di 20 jare was ek met jou same, jou
skaap-ooie en jou bok-ooie het gen dooie lammers gekry
39. ni, en di ramme van jou trop het ek ni ge'eet ni.—Wat
deur wilde dire verskeur is het ek ni ver jou gebreng
ni ; ek het di skade daarvan self gely ; van myn hand
het jy dit ge'eis, of dit gesteel is by dag, of gesteel by
40. nag.—So was ek, bedags het di droogte my verteer en
by nag di ryp ; en di slaap het gevlug van myn oge.—
41. Di 20 jare was ek in jou huis ; 14 jare het ek jou ge-
diin ver jou 2 dogters, en 6 jare ver jou vé ; en jy het
42. myn loon 10 male verander.—As di God van myn
Vader, di God van Abraham, en di vrees van Isak ni
met my was ni, waarlik, dan het jy my nou leeg weg
gestuur. Myn elende, en di arbeid van myn hand het
God gesiin, en Hy het jou gister nag bestraf.'
43. En Laban antwoord en sê an Jakob: ' Di dogters is
myn dogters, en di kinders is myn kinders, en di vé is
myn vé, en alles wat jy siin is myne, en wat kan ek
vandag doen an di dogters van my, en an hulle kinders
44. wat hulle gebaar het ?—Daarom, kom nou, laat ons 'n
verbond maak, ek en jy; en laat dit wees tot 'n getui-
45. genis tussen my en tussen jou.'—En Jakob neem 'n
46. klip en set dit op as 'n pilaar.—En Jakob sê an syn
broers : ' Breng klippe an !' En hulle neem klippe en
stawel dit op 'n hoop; en hulle eet daar op di hoop.— 1 Hoop van
47. En Laban noem dit [1] Jegar-Sahadutha; mar Jakob getuigenis, in

48. noem dit [1] Gal-ed.—En Laban sê: 'Di hoop is vandag
'n getuige tussen my en tussen jou.' Daarom word di
49. naam daarvan genoem Gal-ed,—en [1] Mizpa, want hy
sê: 'Jehova waak tussen my en tussen jou, wanner
50. ons di een van di ander [2] af is.—As jy myn dogters
mishandel, of as jy vrouens neem behalwe myn dog-
ters, gen mens is met ons ni, kyk, God is getuige tus-
51. my en tussen jou.'—En Laban sê ver Jakob: 'Kyk,
daar is di hoop, en kyk, daar is di pilaar, wat ek opge-
52. rig het tussen my en tussen jou,—di hoop is getuige,
en di pilaar is getuige, dat ek ni by di hoop sal verby
kom na jou toe, en dat jy ni by di hoop en by di pilaar
53. sal verby kom na my toe, om kwaad te doen ni.—Di
God van Abraham, en di God van Nahor, die God van
hulle vader is regter tusschen ons.' En Jakob sweer
by di vrees van syn vader Isak.
54. En Jakob offer offerande op di berg, en roep syn broers
om met hom same te eet; en hulle hou saam 'n maal-
55. tyd, en bly di héle nag op di berg.—En Laban staan
vroeg in di oggend op, en soen syn seuns en syn dog-
ters, en segen ver hulle, en Laban vertrek en keer
terug na syn plaas toe.

Chaldeus en Hebreus.

1 Wagtoren.

2 Verborge.

---

### 32.—*Jakob ontmoet 'n Heirleger van Engele, vs. 1, 2.*

1. En Jakob gaan op syn pad, en Engele van God
2. ontmoet hom.—En toen hy hulle siin sê Jakob: Dis
'n Heirleger van God; en hy noem di naam van di
naam van di plaas [3] Mahanaim.

3, 2 Heirlegers.

---

### *Jakob stuur Boodskappers vooruit na Esau toe, vs. 3—12.*

3. En Jakob stuur boodskappers voor syn angesig uit na
syn broer Esau, na di land Se'ir, di landstreek van
4. Edom toe.—En hy gé ver hulle bevéle en sê: 'So

sal julle sê an Meneer, an Esau : So sê jou diinskneg
Jakob : Ek het as vreemdeling verkeer by Laban en
5. daar gebly tot nou toe ;—en ek het beeste, en esels,
skape, en slawejongens, en slawemeide ; en ek het
gestuur om ver Meneer te vertel, dat ek guns mag
verkry in jou oge.'
6. En di boodskappers kom terug na Jakob en sê: 'Ons
het gekom by jou broer Esau, en hy kom oek om jou
7. te ontmoet en 400 man same met hom.—En Jakob
was baing bang en vrees was op hom ; en hy verdeel
di mense wat by hom was, en di skape, en di beeste,
8. en di kaméle, in 2 troppe ;—en hy sê : As Esau by
di een klomp kom en di verslaan, dan sal di ander
klomp o'erbly om te ontkom.
9. En Jakob sê: 'o God van myn vader Abraham, en
God van myn vader Isak, o Jehova, wat an my gesê
het: Gaan terug na jou land, en na jou famili, en
10. Ek sal an jou goed doen !—Ek is ni [1] wêrd al di [1] minder.
gunste en al di trou, wat U an uw diinskneg gedaan
het ni ; want met myn kiri is ek o'er di Jordaan
11. gegaan, en nou is ek tot twé troppe geworde.—Verlos
my tog uit di hand van myn broer, uit di hand van
Esau uit ; want ek vrees ver hom, dat hy sal kom en
12. my sal verslaan, di moeder met di kinders.—En U het
gesê: Ek sal sekerlik an jou goed doen, en jou saad
maak soos di sand van di sé, wat om di menigte ni
kan getel worde ni.'

---

*Jakob stuur Persente an Esau, vs. 13—21.*

13. En hy vernag daar di nag, en neem van wat hy by
14. hom had 'n persent ver syn broer Esau:—200 bok-ooie,
15. en 20 bokke, 200 skaap-ooie, en 20 ramme,—30 suiende
kaméle, en hulle veules, 40 koeie, en 10 bulle, 20
16. eselmerriis, en 10 jonge esels ;—en hy gé dit in di
hand van syn diinsknegte, elke klomp apart ; en sê

ver syn knegte : 'Trek voor myn angesig verby, en
17. stel 'n ruimte tussen trop en trop.'—En hy gebiid di
eerste en sê : 'As myn broer Esau jou ontmoet en
ver jou vra, en sê: An wi behoor jy ? en waarnatoe
gaan jy ? en wi syn is daar-di voor jou angesig ?—
18. Dan sal jy sê : Van jou kneg Jakob ; dis 'n persent
wat hy stuur ver Meneer, ver Esau ; en kyk hy kom
19. oek agter ons an.'—En hy gebiid oek ver di twéde, en
ver di derde, en ver almal wat di troppe volg en sê:
'Op di maniir sal julle praat met Esau, as julle ver
20. hom kry.—En julle sal sê : Bowediin, kyk, jou
kneg Jakob is agter ons.' Want hy sê: 'Ek sal syn
angesig versoen met di persent wat voor myn angesig
gaan, en daarna sal ek syn angesig siin, altemit sal hy
21. myn angesig anneem.'—So gaan di persent voor syn
angesig uit, en hy self bly di nag in di kamp.

---

*Jakob worstel met God, en word genoem Isra'el, vs. 22—32.*

22. En hy staan di nag op en neem syn 2 vrouens en syn 2
slawemeide, en syn 11 kinders, en hy gaan deur di drif
23. van Jabbok.—En hy neem hulle en laat hulle deur di
24. spruit gaan en stuur alles deur wat hy had.—En Jakob
bly alleen agter, en daar worstel 'n man met hom tot
25. di dag anbreek.—En toen hy siin dat hy hom ni kon
wen ni, raak hy di holte van syn heup an, en di holte
van Jakob syn heup was uit lit uit toen hy met hom
26. worstel.—En hy sê : 'Laat ver my gaan, want di dag
breek an !' En hy sê : 'Ek sal ver jou ni laat gaan, as
27. jy my ni se'en ni !'—En hy sê ver hom : 'Wat is jou Hos. 2: 4.
28. naam ?' En hy sê : 'Jakob.'—En hy sê : 'Ni Jakob
sal jou naam meer genoem worde ni, mar [1] Isra'el, want
nes 'n vors het jy geworstel met God en met mense, en
29. het gewen.'—En Jakob vra ver hom en sê : 'Noem my
tog jou naam.' En hy sê : 'Waarom is dit, dat jy myn
30. naam vra ?' En hy se'en ver hom daar.—En Jakob

[1] Vors van God.

32.

noem di naam van di plek [1] Pni'el : Want ek het God [1] Gods angesig
gesiin angesig tot angesig, en myn lewe is gespaar.
31. En di son gaan op toen hy o'er Pni'el gaan, en hy
32. was mank an syn heup.—Daarom eet di Isra'elite ni
di sening van di heup, wat op di holte van di heup is
ni tot vandag toe ; omdat hy di holte van Jakob syn
heup angeraak het in di sening van di heup.

---

33. *Ontmoeting van Jakob en Esau, vs. 1—16.*

1. En Jakob slaan syn oge op, en siin, en, kyk, Esau kom
an, en 400 man met hom same. En hy verdeel di
kinders onder Lea en onder Ragel en onder di 2 slawe-
2. meide.—En hy set di slawemeide en hulle kinders di
voorste, en Lea en haar kinders daaragter, en Ragel
3. en Josef di agterste.—En hy gaan verby voor hulle
angesig uit, en hy buig sig na di grond 7 male, totdat
4. hy naby syn broer kom.—En Esau loop hom te ge-
moet, en omhels hom, en val om syn nek, en soen hom,
5. en hulle ween.—En hy slaan syn oge op en siin di
vrouens en di kinders, en hy sê : 'Wi is hiir-di by
jou?' En hy sê : 'Dis di kinders wat God uit genade
6. ver jou kneg gegé het.'—Toen kom di slawemeide by,
7. hulle en hulle kinders, en hulle buig sig neer.—En
Lea kom oek by, met haar kinders, en hulle buig sig
neer. En daarna kom Josef en Ragel by, en hulle
8. buig sig neer.—En hy sê : 'Wat meen jy met di héle
trop wat ek teen gekom het?' En hy sê : 'Dis om
9. genade te kry in di oge van Meneer.'—En Esau sê :
'Ek het genoeg, myn broer, laat ver jou wees wat
10. joue is.'—En Jakob sê : 'Ag né, as ek nou guns ver-
kry het in jou oge, neem dan tog mar myn persent uit
myn hand uit ; want daarom het ek jou angesig gesiin
net of ek Gods angesig gesiin het, so vrindelik het jy
11. my ontvang.—Neem tog asseblief myn se'en, wat ver
jou gebring is ; want God het ver my gese'en, en ek

33.
het alles.' En hy dwing hom, en hy neem dit.
12. En hy sê : 'Laat ons reis, en laat ons vortgaan, en ek
13. sal voor jou uit gaan.'—En hy sê an hom : 'Meneer
weet, dat di kinders mar swak is, en dat ek suiende
ooie en koeie by my het ; as hulle mar een dag o'ereis
14. word, sal di héle klomp vrek.—Laat Meneer tog mar
verby trek voor syn dinskneg, en ek sal saggiisan trek
na di gang van di vé wat voor myn angesig is, en na
di gang van myn kinders, totdat ek by Meneer te Se'ir
15. kom.'—En Esau sê : 'Laat my dan party van di man-
skap wat met my is laat agterbly by jou ?' En hy sê :
'Waarvoor is dit nodig ? Laat my tog guns verkry in
16. di oge van Meneer.'—En Esau vertrek di dag op syn
weg na Se'ir.

---

*Jakob koop Grond en bou 'n Huis. vs. 17—20.*

17. En Jakob trek na Sukkoot, en bou ver hom 'n huis,
en ver syn vé maak hy skure, daarom word di naam
18. van di plaas genoem [1] Sukkoot.—En Jakob kom in
vrede tot di stad van Sigem, wat in di land Kana'an
is, toen hy kom van Paddan-Aran af ; en hy slaan syn
19. tente op in di gesig van di stad.—En hy koop di stuk
grond waar hy syn tent opgeslaan het, uit di hand van
di kinders van Hemor, di vader van Sigem, ver 100
20. [2] geldstukke.—En hy bou daar 'n altaar en noem dit :
[3] El-Elohe-Isra'el.

1 Skure.
2 Hebr. Kesita.
3 God, di God van Isra'el.

---

ANT.—Jakob is op 'n verkeerde pad : 1) God het hom gesê om na syn famili terug te gaan (31 : 3) en nou bly hy by Sigem; 2) hy moes nes Abraham en Isak in tente woon as vreemdeling (Hebr. 11 : 8—16), mar hy bou 'n huis en skure. Mar tot daar was hy voorspoedig, "*in vrede*" kom hy tot daar, mar gou volg di straf op di sonde. Vergelijk Ant. op 48 : 22.

**34.** *Wat gebeur is met Dina, vs. 1—31.*

1. En Dina, di dogter van Lea, wat sy an Jakob gebaar
2. het, gaan uit om di dogters van di land te siin.—En
Sigem, di seun van Hemor, di Heviit, di prins van di
land, siin ver haar, en hy neem ver haar, en lê by haar,
3. en verneder haar.—En syn siil kleef an Dina, Jakob
syn dogter, en hy bemin di meisi, en hy praat na di
4. hart van di meisi.—En Sigem praat met syn vader
Hemor en sê : 'Kry daar-di meisi ver my ver 'n
vrou.'
5. En Jakob hoor dat hy ver syn dogter Dina onteer het,
en syn seuns was by syn vé in di veld, en Jakob bly
6. stil tot hulle kom.—En Hemor, di vader van Sigem,
7. gaan uit na Jakob toe, om met hom te praat.—En di
seuns van Jakob kom uit di veld uit, toen hulle dit
hoor, en di manne was verdritig, en hulle werd baing
kwaad, omdat hy skandelikheid [1] in Isra'el gedoen het 1 Of, teen.
deur by di dogter van Jakob te lê, want dit behoor ni so
8. ni.—En Hemor praat met hulle en sê: 'Myn seun Sigem
syn siil is verliif op julle dogter ; gé ver haar tog asse-
9. bliif an hom ver 'n vrou —En trou julle met ons o'er
en weer ; gé julle dogters an ons, en neem ons dogters
10. ver julle.—En julle sal met ons same woon ; en di
land sal voor julle angesig wees ; woon en handel julle
daarin, in kry vaste besittings daarin.'
11. En Sigem sê an haar vader en an haar broers: 'Laat
my tog guns verkry in julle oge, en net wat julle ver
12. my sal sê, sal ek gé.—Vra ver my so'n groot bruidskat
en persente as julle wil, ek sal dit gé ; mar gé tog ver
my di meisi tot vrou !'
13. En di seuns van Jakob antwoord ver Sigem en ver syn
vader Hemor met bedrog, en spreek, omdat hy hulle
14. suster Dina onteer het,—en sê ver hulle: 'Di ding
sal ons ni kan doen ni, om ons suster te gé an 'n man
15. wat ni besny is ni, want dis 'n skande ver ons.—Mar
op di voorwaarde sal ons julle versoek toestaan: as Gen. 17

34.
julle wil wees soos ons, dat al wat mannelik is onder julle
16. besny worde ;—dan sal ons ons dogters an julle gé, en
julle dogters sal ons ver ons neem, en ons sal same met
17. julle woon, en ons sal een volk met julle worde.—Mar
as julle ni na ons wil hoor ni, om besny te worde ni,
dan sal ons ons dogter neem en ons sal weggaan.'
18. En hulle woorde was goed in di oge van Hemor, en in
19. di oge van Sigem, di seun van Hemor.—En di jonge-
ling versuim ni om di saak te doen ni, want hy had
sin in Jakob syn dogter, en hy was ge'eer bo al di huis
20. van syn vader.—En Hemor en syn seun Sigem kom
by di poort van hulle stad en spreek met di manne van
21. hulle stad, en sê:—'Di manne lewe in vrede met ons ;
daarom laat hulle woon in di land, en handel daarin,
want, kyk, di land is ruim genoeg ver hulle ; laat ons
hulle dogters neem ver ons tot vrouens, en laat ons ons
22. dogters ver hulle gé.—Mar net onder di voorwaarde
wil di manne inwillig om same met ons te woon, en een
volk met ons te worde : dat al wat manspersoon is
23. onder ons sal besny worde, soos hulle besny is.—Sal
hulle vé, en hulle goed, en al hulle beeste, sal dit ni ons
syn wees ni ? Laat ons net dit ver hulle toegé, en
24. dan sal hulle same met ons woon.'—En na Hemor en
na syn seun Sigem hoor almal wat uitgaan uit di poort
van syn stad uit ; en al di manspersone werd besny,
almal wat uitgaan uit di poort van syn stad uit.
25. En dit gebeur op di derde dag, toen hulle vol pyn
was, dat 2 van Jakob syn seuns, Simeon en Levi, di
broers van Dina, elke man syn sawel neem, en [1] onver- [1] Of, dapper.
wags di stad anval, en alle manspersone dood slaan.—
26. En ver Hemor, en ver syn seun Sigem slaan hulle met
di sny van di sawel, en neem ver Dina uit di huis van
27. Sigem, en gaan weg.—Di seuns van Jakob kom o'er
di doje en plunder di stad, omdat hulle ver hulle suster
28. onteer het.—Hulle skape, en hulle beeste, en hulle
esels, en wat in di stad was, en wat in de veld was

**34.**

29. neem hulle,—en al hulle rykdom, en al hulle kleine
kinders, en hulle vrouens neem hulle ver slawe, en
beroof selfs alles wat in di huis was.
30. En Jakob sê an Simeon en an Levi: 'Julle het ver
my ontroer deur my stinkende te maak onder di in-
woners van di land, onder di Kana'anite, en di Ferisite;
en ek is weinig in getal, en hulle sal ver hulle versamel
teen my, en my verslaan, en ek sal verdelg worde, ek
31. en myn huis.'—En hulle sê: 'Sou hy dan ver ons
suster soos 'n hoer behandel?'

---

**35.** *Jakob suiwer syn Huis en vertrek na Bet-el, vs. 1—8.*

1. En God sê an Jakob: Maak klaar, trek op na Bet-el
toe, en woon daar; en maak daar 'n altaar ver God,
wat an jou verskyn het, toen jy gevlug het van di
2. angesig van jou broer Esau.—En Jakob sê an syn
famili, en an almal wat by hom was: 'Set weg di
vreemde gode wat onder julle is, en reinig julle, en
3. trek ander klére an,—en laat ons klaar maak, en op-
trek na Bet-el; en ek sal daar 'n altaar maak ver
God, wat ver my geantwoord het in di dag van myn
benoudheid, en wat met my was op di weg wat ek gegaan
4. het.'—En hulle gé an Jakob al di vreemde gode, wat
in hulle hand was, en al di oorringe wat in hulle ore
was, en Jakob begrawe dit onder di [1] eikeboom, wat by
5. Sigem was.—En hulle trek vort, en 'n [2] grote vrees
was op di stede wat rondom hulle was, en hulle agter-
volg di seuns van Jakob ni.
6. En Jakob kom by Lus, wat in di land Kanaan is, (dit
7. is Bet-el), hy, en al di mense wat by hom was.—En
hy bou daar 'n altaar, en noem di plaas [3] El-Bet-el,
want daar het God an hom verskyn, toen hy gevlug
het van di angesig van syn broer.

1 Of, Terpentynboom.
2 Vrees van God.
3 Di God van Bet-el.

**35.**

8. En Debora, di aia van Rebekka, sterwe en sy werd be-
grawe onderkant Bet-el, onder di eikeboom; en di
naam daarvan is genoem [1] Allon-Bagut. 1 Treur-Eik.

*God verskyn weer an Jakob, vs. 9—15.*

9. En God verskyn weer an Jakob, toen hy van Paddan-
10. Aram af kom, en segen ver hom.—En God sê an hom:
'Jou naam is Jakob; jou naam sal ni meer Jakob
genoem worde ni, mar Isra'el sal jou naam wees.' En
11. Hy noem syn naam Isra'el.—En God sê an hom: 'Ek
is [2] God Almagtig; wees vrugbaar, en vermenigvuldig; 2 El-Shaddai.
'n nasi, ja 'n versameling van nasiis sal uit jou ont-
12. staan, en konings sal uit jou lendene vortkom;—en di
land wat Ek gegé het an Abraham en Isak, sal Ek an
13. jou gé, en an jou saad na jou sal Ek di land gé.'—En
God vaar op van hom af, van di plek waar Hy met
14. hom gepraat het.—En Jakob set 'n pilaar op di plek
waar Hy met hom gepraat het, 'n pilaar van klip, en
hy giit daarop 'n drankoffer, en hy giit oli daarop.—
15. En Jakob noem di naam van di plaas waar God met
hom gepraat het, Bet-el.

*Di Afsterwing van Ragel, vs. 16—21.*

16. En hulle reis van Bet-el af, en daar was nog 'n klein
endji pad voor hulle by Efrata kom; en Ragel kry
17. barensnood, en sy had dit swaar by di geboorte.—En
dit gebeur, toen sy dit swaar had by di geboorte, dat
di kraamvrou ver haar sê: 'Moet ni bang wees ni;
18. want dis oek 'n seun ver jou!'—En dit gebeur toen
haar siil uitgaan (want sy sterwe), dat sy syn naam
noem [3] Ben-oni, mar syn vader noem hom [4] Benjamin. 3 Seun van
19. En Ragel sterf, en werd begrawe langs di pad na myn smart.
20. Efrata, dit is Bet-lehem.—En Jakob rig 'n pilaar op 4 Seun van
haar graf op, dis di pilaar van Ragel haar graf tot di regterhand.

**35.**

21. vandag toe.—En Jakob trek vort en slaan syn tent op
anderkant di toring van Eder.

---

*Jakob syn Kinders, vs. 22—26.*

22. En dit gebeur, toen Isra'el in di land woon, dat Ruben
gaan en lê by Billa, syn vader syn bywyf; en Isra'el
hoor dit.
23. En di seuns van Jakob was 12.—Di seuns van Lea:
di eersgeborene van Jakob, Ruben, en Simeon, en Levi,
en Juda, en Issasgar, en Zebulon.
24. Di seuns van Ragel: Josef, en Benjamin.
25. En di seuns van Billa, di slawemeid van Ragel: Dan,
en Naftali.
26. En di seuns van Zilpa, di slawemeid van Lea: Gad,
en Aser.
Dis di seuns van Jakob, wat an hom gebore is in Pad-
dan-Aram.

---

*Dood en Begravenis van Isak, vs. 27—29.*

27. En Jakob kom by syn vader Isak an Mamre by Kir-
jath-arba (dit is Hebron), waar Abraham en Isak as
28. vreemdelinge verkeer het.—En di dage van Isak was
29. 180 jare.—En Isak syn gees gaan uit en hy sterwe, en
word versamel tot syn volk, oud en vol van dage; en
syn seuns Esau en Jakob begrawe ver hom.

---

**36.** *Esau syn Famili-Geskidenis, vs. 1—19.*

1. En dit is di famili-geskidenis van Esau (dis Edom).
2. —Esau neem syn vrouens uit di dogters van Kanaan:
Ada, di dogter van Elon, di Hitiit, en Aholibama, di
dogter van Ana, di [1] dogter van Zibeon, di Hiviit;— [1] Party ou
3. en Basmat, di dogter van Isma'el, suster van Nebájot. lesings geef
4. En Ada baar ver Elifas an Esau; en Basmat baar ver seun.

36.
5. Rehuel ;—en Aholibama baar ver Jehus, en Ja'elam,
en Kora. Dis di seuns van Esau wat an hom gebore
is in di land Kanaan.
6. En Esau neem syn vrouens, en syn seuns, en syn dog-
ters, en al di sile van syn huis, en syn vé, en al syn
beeste, en al syn besitting, wat hy in di land Kanaan
verkry het, en trek na 'n land weg van di angesig van
7. syn broer Jakob af ;—want hulle besittings was te
veul om same te woon, en di land van hulle vreemde-
8. lingskappe kon ver hulle ni dra ni om hulle vé.—En
Esau woon in di gebergte Se'ir. Esau is Edom.
9. En dis di geslagsregister van Esau, di vader van di
10. [1] Edomite, in di gebergte Se'ir.—Dis di name van di 1 Hebr. Edom
seuns van Esau: Elifas, di seun van Ada, Esau syn
huisvrou ; Rehu'el, di seun van Basmat, Esau syn
11. huisvrou.—En di seuns van Elifas was: Teman,
12. Omar, Zefo, en Ga'etam, en Kenas.—En Timna was
'n bywyf van Elifas, di seun van Esau, en sy baar
Amalek an Elifas. Dis di seuns van Ada, Esau syn
13. huisvrou.—En dis di seuns van Rehu'el: Nahat en
Zera, Samma en Mizza. Dit was di seuns van Basmat,
14. Esau syn huisvrou.—En dit was di seuns van Aholiba-
ma, dogter van Ana, dogter van Zibeon, Esau syn
huisvrou ; sy baar an Esau ver Jehus, en Ja'elam, en
Kora.
15. Dis di [2] vorste van Esau syn seuns: di seuns van 2 Of, Stam-
Elifas, di eersgebore van Esau, was: vors Teman, vors hoofde.
16. Omar, vors Zefo, vors Kenaz,—vors Kora, vors Ga'e-
tam, vors Amalek. Dis di vorste van Elifas in di
17. land Edom ; dis di seuns van Ada.—En dis di seuns
van Rehu'el, di seun van Esau: vors Nahat, vors Zera,
vors Samma, vors Mizza. Dis di vorste van Rehu'el
in di land Edom ; dis di seuns van Bismat, Esau syn
18. huisvrou.—En dis di seuns van Aholibama, di huisvrou
van Esau: vors Jehus, vors Ja'elam, vors Kora. Dis
di vorste van Aholibama, dogter van Ana, huisvrou

36.
19. van Esau.—Dis di seuns van Esau, en dis hulle vorste;
hy is Edom.

*Geslagsregister van Se'ir, vs. 20—30.*

20. Dis di seuns van Se'ir, di Horiit, wat in di land woon:
21. Lotan, en Sobal, en Zíbeon, en Ana,—en Dison, en
Eser, en Disan'; dis di vorste van di Horite, seuns van
22. Se'ir, in di land van Edom.—En di seuns van Lotan
was Hori en [1] Hemam; en Lotan syn suster was 1 Homam, in
23. Timna.—En dis di seuns van Sobal: [2] Alvan, en 1 Kron. 1: 39
24. Menahat, en Ebal, en [3] Sefo, en Onam.—En dis di 2 Alian in, 1
seuns van Zíbeon: Aja, en Ana. Dis di Ana wat di Kron. 1: 40.
[4] Warm-Baje ontdek het in di Woestyn, toen hy di 3 Sefi, 1 Kron.
25. esels van syn vader opgepas het.—En dis di kinders 1: 40.
van Ana: Dison, en Aholibama was di dogter van 4 Of, muile.
26. Ana.—En dis di seuns van Dison: [5] Hemdan, en 5 Hamran,
27. Esban, en Itran, en Cheran.—Dis di seuns van Ezer: 1 Kron. 1: 41.
28. Bilhan, en Za'avan, en [6] Akan.—Dis di seuns van 6 Jaakan,
29. Disan: Uz, en Aran.—Dis di vorste van di Horite: 1 Kron 1: 42.
30. vors Lotan, vors Sobal, vors Zibeon, vors Ana,—vors
Dison, vors Eser, vors Disan. Dis di vorste van di
Horite, vollens hulle vorste in di land van Se'ir.

*Koninge en Vorste in Edom, vs. 31—43.*

31. En dis di koninge wat geregeer het in di land van Edom
voor daar 'n koning geregeer het o'er di Isra'elite.—
32. En Bela, de seun van Boer, regeer in Edom, en di naam
33. van syn stad was Dinhaba.—En Bella sterf, en Jobab,
di seun van Zera, van Bosra, regeer in syn plaas.—
34. En Jobab sterf, en Husam, uit di land van di Tema-
35. nite, regeer in syn plaas.—En Husam sterf, en in syn
plaas regeer Hadad, di seun van Bedad, wat Median
verslaan het in di veld van Moab, en di naam van syn
36. stad was Avit.—En Hadad sterf, en Samla, van Mas-

**36.**

37. reka, regeer in syn plaas.—En Samla sterf, en Saul
38. van Rehobôt, an di riviir, regeer in syn plaas.—En Saul
sterf, en Ba'al-Hanan, di seun van Agbor, regeer in
39. syn plaas.—En Ba'al-Hanan, di seun van Agbor sterf,
en Hadar regeer in syn plaas ; en di naam van syn stad
was Pahu, en di naam van syn vrou was Mehetabe'el,
40. 'n dogter van Matred, di dogter van Mezahab.—En
dis di name van di Vorste van Esau, vollens hulle
familiis, na hulle woonplekke, met hulle name : vors
41. Timna, vors Alva, vors Jethet,—vors Aholibáma, vors
42. Ela, vors Pinon,—vors Kenas, vors Teman, vors
43. Mibzar,—vors Magdi'el, vors Iram. Dis di vorste van
Edom, na hulle wonings, in di land van hulle besitting.
Dis Esau, di vader van di Edomite.

---

**37.**—*Josef deur Jakob bemin, deur syn Broers gehaat, vs. 1—11.*

1. En Jakob woon in di land van syn vader syn vreemde-
2. lingskappe, in di land van Kanaan.—Dis di famili-
geskidenisse van Jakob. Josef, 'n seun van 17 jaar,
pas di vé op same met syn broers, en di jongeling was
same met di seuns van Bilha, en met di seuns van
Zilpa, di vrouens van syn vader ; en Josef vertel an
3. hulle vader al wat hulle verkeerd doen.—En Isra'el
bemin ver Josef bo al syn seuns, omdat hy ver hom 'n
seun van syn ouderdom was ; en hy maak ver hom 'n
4. jurk van baing kleure.—En syn broers siin dat syn
vader ver hom liif het bo al syn broers, en hulle haat
ver hom, en kon ni vrindelik met hom praat ni.
5. En Josef droom 'n droom, en hy vertel dit an syn
broers ; en hulle word toen nog meer kwaad ver hom.
6. —En hy sê an hulle : 'Hoor tog di droom wat ek ge-
7. droom het.—En kyk, ons was besig om gerwe te binde
op di land ; en kyk, myn gerf staan op en blij orent
staan ; en kyk, julle gerwe kom rondomom en buig

37.
8. hulle neer voor myn gerf.'—En syn broers sê an hom :
‘ Sal jy dan waarlik o'er ons heers ? of sal jy waarlik
o'er ons regeer ?' En hulle haat ver hom nog meer
om syn drome en om syn woorde.
9. En hy droom nog 'n ander droom, en vertel dit an syn
broers, en sê : ‘ Kyk, ek het nog 'n droom gedroom ;
en kyk, di son, en di maan en di 11 sterre buig hulle
10. voor my neer.'—En hy vertel dit an syn vader, en an
syn broers ; en syn vader bestraf ver hom, en sê an
hom: ‘ Wat is dit ver 'n droom, wat jy gedroom het ?
Sal ons dan seker moet kom, ek, en jou moeder, en
11. jou broers, om ons voor jou ter aarde te buig ?'— En
syn broers was jalcers op hom, mar syn vader bewaar
di woord in syn hart.

---

*Jokob stuur ver Josef na syn Broers toe, vs. 12—22.*

12. En syn broers gaan wei met hulle vader syn vé in
13. Sigem.—En Isra'el sê an Josef: ‘ Wei jou broers ni
by Sigem ni ? Kom, ek wil ver jou na hulle toe stuur.'
14. En hy sê an hom: ‘ Kyk hiir is ek.'—En hy sê an
hom: ‘ Gaan kyk tog of dit nog goed gaan met jou
broers en met di vê, en bring ver my tyding terug.'
En hy stuur hom uit di dal van Hebron, en hy kom
15. by Sigem.—En 'n man kry hom, (en kyk hy dwaal
in di veld) en di man vra ver hom en sê: ‘ Wat soek
16. jy ?'—En hy sê: ‘ Ek soek myn broers ; vertel tog
17. ver my, waar hulle wei.'—En di man sê: ‘ Hulle het
weg getrek hiir vandaan af ; want ek het ver hulle
hoor sê: Laat ons na Dotan toe gaan.' En Josef
gaan agter syn broers an en kry ver hulle in Dotan.
18. En hulle siin hom van vêr af, en voor hy naby hulle
kom, maak hulle 'n plan teen hom, om hom dood te
19. maak.—En hulle sê di een an di ander: ‘ Kyk, daar
20. kom di baas-dromer an !—Kom dan nou, laat ons hom

37.
dood-slaan, en hom in een van di putte goi; en ons
sal sê: 'n Kwaaie diir het hom opgevreet; en dan sal
21. ons siin wat van syn drome sal worde.'—En Ruben
hoor dit, en hy verlos hom uit hulle hand uit, en sê:
22. 'Laat ons hom ni dood maak ni.'—En Ruben sê an
hulle; 'Moet ni bloed vergiit ni; goi hom in hiir-di
put, wat in di Woestyn is; mar moet ni julle hand an
hom slaan ni;' om hom uit hulle hand te verlos en om
hom weer by syn vader te bring.

*Josef deur Midianite gekoop en na Egipte geneem, vs. 23—30.*

23. En dit gebeur, toen Josef by syn broers kom, dat hulle
ver Josef syn jurk uittrek, syn veulkleurige jurk, wat
24. hy angehad het.—En hulle neem hom, en goi ver hom
in di put; en di put was leeg, daar was gen water in
25. ni.—En hulle gaan sit, om brood te eet, en hulle slaan
hulle oge op, en kyk, 'n reisgeselskap van Isma'elite
kom van Gilead, en hulle kaméle was gelaai met
specery, en balsam, en mirre, om di na Egipte te bring.
26. —En Juda sê an syn broers: 'Watter voordeel is dit,
as ons ons broer doodslaan en syn bloed verberg?—
27. Kom laat ons hom an di Isma'elite verkoop, en laat
ons hand ni op hom wees ni, want hy is ons broer, en
ons vlees.' En syn broers hoor na hom.
28. Toen di Midianitise [1] koopmans verby kom, trek hulle
ver Josef op uit di put uit en verkoop ver Josef an
di Isma'elite ver 20 stukke silwer; en di bring ver
29. Josef na Egipte toe.—En Ruben kom terug by di put,
en kyk, Josef was ni in di put ni, en hy skeur syn
30. klére an stukkend.—En hy gaan terug na syn broers,
en sê: 'Di jongeling is ni daar ni! en ek, waarheen
sal ek gaan?'

[1] Of, Smouse.

*Jakobs Droefheid o'er Josefs vermeende Dood, vs. 31—36.*

31. En hulle neem di jurk van Josef, en slag 'n bok, en
32. steek di jurk in di bloed;—en hulle skeur di veul-

37.
kleurige jurk, en bring dit by hulle vader, en sê: 'Dit
het ons gekry, kyk tog of dit di jurk is van jou seun
33. of ni.'—En hy herken dit, en sê: 'Dis di jurk van
myn seun; 'n kwaaie diir het hom opgevreet; Josef
34. is seker verskeur!'—En Jakob skeur syn klére an
stukkend en set 'n sak om syn lyf, en rou ver syn seun
35. baing dage.—En al syn seuns en al syn dogters doen
hulle bes om hom te troos; mar hy wou hom ni laat
troos ni; en hy sê: 'Want ek sal neerdaal na [1] di Do- 1 Sheool.
deryk na myn seun in rou.' Also beween syn vader
ver hom.
36. En di Midianite verkoop ver hom in Egipte, an
Potifar, 'n ambtenaar van Farao, di kaptein van di
lyfwag.

---

Vs. 35. Di woord *Sheool*, in di Stavertaling o'ergeset as *graf*, dui di *Doderyk* an, waar di sile van di ontslapene heengaan tot an di opstanding. *Sheool* is di algeméne naam ver Doderyk in di Oue en *Hades* in di Nuwe Testament; mar in di Doderyk was een afdéling di Paradys, waarin di sile van di gelowige onder di Oue Testament na toe gegaan het en waarheen Jesus oek gegaan is tussen syn dood en opstanding (Luk. 23 : 43; 1 Petr. 3 : 18—20; 4 : 6). Mar di gevangenis self met di gevange sile en al het Jesus gevange geneem en vele van di regvêrdige is same met Hem opgestaan en opgevaar (Mat. 27 : 52, 53; Ps. 68 : 19; Ef. 4 : 8—10). Daarom is di Paradys nou bo (2 Cor. 12 : 1—4). Mar di Doderyk bly nog vortbestaan (o.a. Fil. 2 : 10; Mat. 16 : 18; Op. 1 : 18) tot na di laatste opstanding en di laatste oordeel; dan is dit ni meer nodig ni, en dan word di Dood en di Doderyk in di Hel of Vuurpoel gegooi (Op. 20 : 14).

Ongelukkig het di Statevertalers di woorde *graf*, *doderyk*, *hel*, en *afgrond* deur makaar vertaal hoewel hulle in di o'erspronkelike bybeltale aparte woorde is. So het hulle *Sheool* vertaal as *Hel* in Num. 16 : 30, 33; Deut. 32 : 22; 1 Sam. 2: 6; en nog 29 plekke (kyk Trommius syn Konkordantie); en dan weer as *graf* in Gen. 37 : 35; 42 : 38; 44 : 29, 31; 1 Kon. 2 : 6, 9, en nog 24 plekke; en dit terwyl daar 2 aparte woorde is: *Keber* ver *graf* (Gen. 23 : 6;

Num. 19 : 16, 18 en nog 29 plekke) en *Kebura* ver *graftombe* (Gen. 35 : 20 ; Deut. 34 : 6 ; Ez. 32 : 23). In di Nuwe Testament het hulle 3 aparte Griikse woorde vertaal met *Hel*, namelik

1) *Hades*, eintlik *Doderyk* in Mat. 11 : 23 ; Luk. 10 : 15 ; Mat. 16 : 18 ; Luk. 16 : 23 ; Hand. 2: 27, 31 ; 1 Cor. 15: 55; Openb. 1 : 18; 6 : 8; 20: 13, 14.

2) *Tartarus*, eintlik *afgrond*, verblyfplaas van di bose geeste, in 2 Petr. 2 : 4, terwyl daar nog 'n Griikse woord is *Abyssos* wat hulle met *afgrond* vertaal het, in Luk. 8 : 31 ; Rom. 10 : 7 ; Op. 9: 1, 2, 11 ; 11 : 7 ; 17 : 8 ; 20 : 1, 3.

3) *Gehenna*, werkelik *Hel*, di *Vuurpoel*, di strafplaas van di verlorene, in Mat. 5 : 29, 30 ; 10 : 28 ; 23 : 15 ; Mark. 9 : 43, 45 ; Luk. 12 : 5 ; Jak. 3 : 6.

Dat hiir di Doderyk en ni di graf bedoel word, blyk daaruit dat Jakob sê hy sal na Josef toe gaan in Sheool, hoewel Josef ni begrawe was in 'n graf ni, mar van 'n wilde diir verskeur, soos hy gedenk het.

In ons Afrikaanse vertaling het ons di woorde apart vertaal, ver elke Hebreuse en Griikse woord het ons een vaste Afrikaanse woord gehou.

---

[38. *Juda trou 'n Kananitise Vrou, vs. 1—5.*

1. En dit gebeur in di tyd, dat Juda van syn broers af
gaan, en hy gaan na 'n man van Adullam, en syn
2. naam was Hira.—En Juda siin daar di dogter van 'n
Kana'anitise man, en syn naam was Sua ; en hy neem
3. haar en gaan tot haar in.—En sy werd bevrug, en
4. baar 'n seun, en hy noem syn naam Er.—En sy werd
weer bevrug, en baar 'n seun, en sy noem syn naam
5. Onan.—En sy baar nog 'n seun, en sy noem syn naam
Sela. En hy was by Chezib, toen sy ver hom baar.

---

*Onan syn Sonde en syn Straf, vs. 6—11.*

6. En Juda neem 'n vrou ver Er, syn eersgeborene,
7. Tamar.—En Er, di eersgeborene van Juda, was sleg in

38.
8. di oge van Jehova, en Jehova ontneem syn lewe.—En
Juda sê an Onan: ‘Gaan in na jou broer syn vrou,
en vervul di plig van ’n mans broer an haar, en verwek
9. saad ver jou broer.’—En Onan weet dat di saad ni ver
hom sal wees ni; en dit gebeur, toen hy ingaan tot
syn broer syn vrou, dat hy dit verspil op di grond,
10. om ni saad te verwek ver syn broer ni.—En dit was
kwaad in di oge van Jehova wat hij gedaan het, en
11. Hy slaan oek ver hom met di dood.—En Juda sê an
Tamar, syn skoondogter: ‘Bly wedewe in di huis van
jou vader, totdat myn seun Sela groot is.’ Want hy
sê: Dat hy oek ni altemit sterwe soos syn broers ni.
En Tamar gaan en woon in di huis van haar vader.

*Juda en Tamar, vs. 12—30*

12. En na verloop van tyd sterf di dogter van Sua, di
vrou van Juda; en Juda syn treurtyd was verby, en
hy gaan op na syn skaapskeerders, hy en syn vrind
13. Hira, di Adullamiit, an Timna.—En hulle vertel an
Tamar en sê: ‘Kyk, jou skoonvader gaan op na
14. Timna om syn skape te skeer.’—En sy trek di klére
van haar wedeweskap uit, en bedek sig met ’n sluier,
en woel sig toe daarin, in gaan sit in di poort van
Enaim, wat langs di pad na Timna is. Want sy siin,
dat Sela al opgegroei was, en sy was ni an hom gegé
15. ver vrou ni.—Toen Juda ver haar siin, denk hy dat
16. sy ’n hoer was; want sy had haar gesig bedek.—En hy
draai na haar toe langes di pad, en sê: ‘Kom tog,
laat my tot jou ingaan.’ Want hy weet ni, dat sy syn
skoondogter was ni. En sy sê: ‘Wat sal jy an my
17. gé, dat jy tot my kan ingaan?’—En hy sê: ‘Ek sal
jou ’n boklam van di trop af stuur.’ En sy sê: ‘Sal
18. jy my ’n pand gé, totdat jy dit stuur?’—En hy sê:
‘Watter pand sal ek an jou gé?’ En sy sé: ‘Jou
segelring, en jou kettang, en jou kiri wat in jou hand

38.
is.' En hy gé dit an haar, en gaan in tot haar, en sy
word bevrug van hom.
19. En sy staan op en gaan weg, en set haar sluier weg,
20. en trek di klére van haar wedeweskap an.—En Juda
stuur di boklam deur di hand van syn vrind, di Adul-
lamiit, om syn pand te ontvang uit di hand van di
21. vrou ; mar hy kon haar ni kry ni.—En hy vra ver di
manne van di plek, en sê: 'Waar is di hoer, wat by
Enaim was langes di pad ?' En hulle sê: 'Daar was
22. gen hoer in di plek ni.'—En hy keer terug na Juda,
en sê: 'Ek kan haar ni kry ni, en oek sê di manne
23. van di plaas, daar was gen hoer in di plek ni.'—En
Juda sê: 'Laat haar dit mar ver haar neem, dat ons
ni in skande kom ni ; kyk, ek het di boklam gestuur,
en jy het haar ni gekry ni.'
24. En dit gebeur omtrent 3 maande daarna, dat hulle an
Juda vertel en sê: 'Jou skoondogter Tamar het
gehoereer ; en oek, kyk, sy is bevrug deur di hoerery.'
En Juda sê: 'Bring haar uit, en laat haar verbrand
25. worde.'—Toen sy uitgebring word, stuur sy na haar
skoonvader, en sê: 'Ek is bevrug deur di man an wi
di dinge behoor.' En sy sê: 'Kyk tog assebliif, wi
26. syn segelring, en kettang, en kiri is dit di !'—En Juda
erken dit en sê: 'Sy is regvêrdiger as ek, omdat ek
haar ni an myn seun Sela gegé het ni.' En hy beken
haar ni weer ni.
27. En dit gebeur by haar bevalling, en kyk, daar was 'n
28. twéling in haar buik.—En dit gebeur onder haar be-
valling, dat 'n hand uitsteek ; en di voedvrou neem 'n
rooie draad, en bind dit om di hand, en sê: 'Di het
29. eerste uitgekom.'—En dit gebeur, toen hy syn hand
terugtrek, en kyk, syn broer kom uit ; en sy sê: 'Hoe
het jy deurgebreek ? Waarom het jy 'n skeur ver jou
30. geskeur ?' Daarom is syn naam genoem [1] Peres.—En
daarna kom syn broer uit, wat di rooie draad om syn
hand had, en syn naam is genoem [2] Zera.]

1 'n Skeur.
2 Opgang.

**39.** *Josef gese'en by Potifar, vs. 1—6.*

1. En Josef was afgebreng na Egipte toe, en Potifar, 'n
ambtenaar van Farao, kaptein van di lyfwag, 'n Egipte-
naar, het hom gekoop uit di hand van di Isma'elite, wat
2. hom daarnatoe gebreng het.—En Jehova was met
Josef, en hy was 'n gese'ende man, en hy was in di
3. huis van syn meester, di Egiptenaar.—En syn meester
siin, dat Jehova met hom was, en dat Jehova alles wat
4. hy doen voorspoedig maak in syn hand.—En Josef ver-
kry guns in syn oge; en hy diin ver hom; en hy maak
hom opsiner o'er syn huis, en al wat hy had set hy in
5. syn hand.—En dit gebeur, van di tyd af dat hy ver
hom opsiner gemaak het in syn huis, en o'er alles wat
hy het, dat Jehova di huis van di Egiptenaar se'en om
Josef ontwil; en di se'en van Jehova was op alles wat
6. hy had, in di huis, en in di veld.—En hy laat alles wat
hy besit in Josef syn hand, en hy weet van gen ding af
ni, buiten di brood wat hy eet. En Josef was mooi
van postuur en mooi van angesig.

---

*Potifar syn vrou wil ver Josef verlei, vs. 7—23.*

7. En dit gebeur, na di dinge, dat syn meneer syn vrou
8. haar oge op Josef set, en sê: 'Lê by my!'—Mar hy
weiger, en sê an syn meneer syn vrou; 'Kyk, myn
meneer weet ni wat met my in di huis gebeur ni, en al
9. wat hy besit het hy in myn hand gegé;—daar is
[3] nimand groter in di huis as ek ni; en hy het niks 3 Of, hy self
ver my onthou ni, as net ver jou, omdat jy syn vrou is; is ni.—
hoe sou ek dan so'n grote kwaad doen, en sondig teen
God?'
10. En dit gebeur, terwyl sy dag en nag met Josef praat,
dat hy na haar ni wil hoor, om by haar te lê ni, of met
11. haar te wees ni.—En dit gebeur in di tyd, dat hy in di
huis gaan om syn werk te doen; en nimand van di

**39.**

12. huismense was binne in di huis ni.—En sy gryp hom
by syn kleed, en sê: 'Lê by my!' En hy laat syn
kleed in haar hand, en vlug na buitentoe.
13. En dit gebeur, toen sy siin, dat hy syn kleed in haar
14. hand gelaat en na buitentoe gevlug het,—dat sy roep
na di huismense en sê an hulle: 'Kyk, hy het 'n
Hebreeuse man ingebring onder ons om met ons te
spot; hy kom in na my toe om by my te lê, en ek skré
15. hard;—en toen hy hoor dat ek myn stem verhef en
skré, toen laat hy syn kleed met my, en vlug, en maak
dat hy wegkom na buitentoe.'
16. En sy lê syn kleed by haar neer, totdat syn meneer na
17. di huis toe kom.—En sy spreek tot hom vollens di
woorde en sê: 'Di Hebreeuse kneg, wat jy ver ons
gebring het, is na my toe gekom om met my te spot.
18. —En dit gebeur, toen ek myn stem ophef en skré, dat
hy syn kleed met my laat bly, en vlug na buitentoe.'
19. En dit gebeur, toen syn meneer di woorde van syn
vrou hoor, wat sy tot hom spreek en sê: 'Vollens di
dinge het jou kneg an my gedoen,' dat syn toorn op-
20. rys—En Josef syn meneer neem ver hom, en set hom
in di tronk, op di plek waar di koning syn gevangene
gebind worde; en hy was daar in di tronk.
21. En Jehova was met Josef, en bewys an hom goedheid,
en gé an hom guns in di oge van di tronkbewaarder.
22. —En di tronkbewaarder gé al di gevangene wat in di
tronk was in Josef syn hand; en al wat daar te doen
23. was, moes hy laat doen.—Di tronkbewaarder kyk ni
na enige ding wat in syn hand was ni; omdat Jehova
met hom was, en al wat hy doen maak Jehova voor-
spoedig.

**40.** *Di Skinker en di Bakker, vs. 1—23.*

1. En dit gebeur na di dinge, dat di skinker van di
koning van Egipte, en syn bakker o'ertré teen hulle

40.
2. meneer, di koning van Egipte.—En Farao was kwaad
ver syn twé ambtenare, teen di voorman van di
3. skinkers en teen di voorman van di bakkers.—En hy
set ver hulle binne in di huis van di kaptein van di
wag, in di tronk, op di plek waar Josef gevange was.
4. —En di kaptein van di wag gé ver hulle an Josef o'er,
en hy bediin ver hulle ; en hulle bly daar 'n tyd lank
in bewaring.
5. En hulle droom albei 'n droom, elke man syn droom,
in een nag, elke man vollens di verklaring van syn
droom, di skinker en di bakker van di koning van
6. Egipte, wat in di tronk gevange was.—En Josef kom
by hulle in di oggend, en siin ver hulle, en kyk, hulle
7. was verdritig.—En hy vra ver di ambtenare van
Farao, wat met hom same was in bewaring van di
huis van syn meester, en sê: 'Waarom is julle ange-
8. sigte droewig vandag ?'—En hulle sê an hom: 'Ons
het 'n droom gedroom, en daar is nimand om dit uit
te lê ni.' En Josef sê an hulle: 'Behoor uitleggings
ni an God ni ? Vertel ver my tog julle drome.'
9. En di voorman van di skinkers vertel syn droom an
Josef, en sê an hom: 'In myn droom, kyk, 'n win-
10. gerdstok was voor myn angesig ;—en an di wingerd-
stok was 3 lote ; en dit was nes dit uitbot, en dit gé
11. bloeisels, en syn trosse dra rype druiwe.—En Farao
syn beker was in myn hand ; en ek neem di druiwe,
en druk dit uit in di beker van Farao en ek gé di
beker in Farao syn hand.'
12. En Josef sê an hom: 'Dis di uitleg daarvan: di 3 lote
13. is 3 dage.—Binne nog 3 dage sal Farao jou hoof ver-
hef, en jou herstel op jou plek ; en jy sal di beker van
Farao in syn hand gé, net soos vroeger toen jy syn
14. skinker was.—Mar hou my in jou gedagte, as dit met
jou sal goed gaan, en bewys my 'n guns, en maak
melding van my by Farao, en bring my uit hiir di
15. huis uit ; want ek is waarlik weggesteel uit di land van

40.
di Hebreers ; en hiir het ek oek niks gedoen om my in
di tronk te set ni.'
16. Toen di voorman van di bakkers siin, dat di uitleg
goed was, toen sê hy ver Josef: 'En was oek in myn
droom, en kyk, daar was 3 mantjiis met wit-brood op
17. myn kop ;—en in di bo'enste mantji was alle soorte
van gebak ver Farao ; en di vo'els eet dit uit di mantji
op myn kop uit.'
18. En Josef antwoord en sê: 'Dis di uitleg daarvan: di
19. 3 mantjiis is 3 dage ;—binne nog 3 dage sal Farao
jou kop verhef van bo jou, en sal ver jou ophang an
'n boom, en di vo'els sal jou vlees van jou afeet.'
20. En dit gebeur op di derde dag, wat di verjaardag van
Farao was, dat hy 'n fees maak ver al syn dinaars, en
hy verhef di hoof van di voorman van di skinkers, en
di hoof van di voorman van di bakkers, in di middel
21. van syn dinaars.—En hy herstel di voorman van di
skinkers in syn betrekking, en hy gé di beker in Farao
22. syn hand.—En di voorman van di bakkers hang hy op,
23. soos Josef ver hulle uitgelê het.—En di voorman van
di skinkers denk ni an Josef ni, mar vergeet ver hom.

---

41. *Josef verklaar Farao syn Drome, vs. 1—36.*

1. En dit gebeur, an di end van 2 volle jare, dat Farao
2. droom, en kyk, hy staan by di[1] rivier.—En kyk, uit | [1] Dis di Nyl.
di riviir uit kom 7 koeie op, mooi van ansiin en vet
3. van vlees, en hulle wei in di riitgras.—En kyk, 7
andere koeie kom na hulle uit di riviir uit op, lelik
van ansiin, en ma'er van vlees, en staan by di ander
4. koeie, an di kant van di riviir.—En di koeie, wat lelik
van ansiin en ma'er van vlees was, eet di 7 koeie op,
wat mooi van ansiin en vet van vlees was. En Farao
word wakker.
5. En hy slaap en droom di twéde keer, en kyk, 7 koring-
6. are kom uit an een halm, vet en goed.—En kyk, 7

41.
koringare skraal en van di oostewind verskroei, kom
7. na hulle op.—En di skrale koringare eet di 7 vette
en volle are op. En Farao word wakker, en kyk dis
'n droom.
8. En dit gebeur, in di oggend, dat Farao syn gees ont- 2 Of, Priis-
steld was, en hy stuur en roep al di [2] geleerde van ters, Skry-
Egipte en al di [3] slim mense daarin, en Farao vertel wers.
an hulle syn drome ; mar daar was nimand wat ver 3 Of, Staats-
hulle kon uitlê an Farao ni. manne.
9. Toen spreek di voorman van di skinkers met Farao,
10. en sê: 'Vandag [4] denk ek an myn foute:—Farao 4 Of, Sal ek
was kwaad ver syn knegte en set ver my binne in di bely.
huis van di Kaptein van di wag, ver my, en ver di
11. voorman van di bakkers.—En ons droom 'n droom in
een nag, ek en hy, elkeen vollens di uitleg van syn
12. droom droom ons.—En daar was met ons same 'n
jongeling, 'n Hebreer, 'n kneg van di Kaptein van di
wag ; en ons vertel dit an hom, en hy verklaar an ons
ons drome, elkeen vollens syn droom verklaar hy dit.
13. —En dit gebeur, net soos hy dit ver ons verklaar het,
so was dit ; ver my het hy herstel in myn betrekking,
en ver hom het hy gehang.'
14. Toen stuur Farao en roep ver Josef, en hulle bring
ver hom haastig uit di tronk uit ; en hy skeer ver
hom, en trek ander klére an, en kom in na Farao toe.
15. —En Farao sê an Josef: 'Ek het 'n droom gedroom,
en daar is nimand wat dit kan verklaar ni ; en ek het
hoor sê van jou, dat jy 'n droom kan verstaan om dit
16. te verklaar.'—En Josef antwoord ver Farao en sê:
'Dis ni in my ni, God sal ver Farao vrede antwoord.'
17. En Farao sê an Josef: 'In myn droom, kyk, ek staan
18. op di kant van di riviir ;—en kyk, uit di riviir uit
kom 7 koeie op, vet van vlees en mooi van gedaante,
19. en hulle wei in di riitgras.—En kyk, na hulle kom 7
andere koeie op, armoedig, en baing lelik van gedaante,
en ma'er van vlees ; so lelik as hulle het ek nog nooit

41.
20. gesiin in di héle Egipte ni.—En di ma'ere en lelike
21. koeie eet di eerste 7 vette koeie op ;—en toen hulle
ver hulle opge'eet het, kon 'n mens ni merk dat hulle
ver hulle opge'eet het ni ; mar hulle gedaante was lelik,
nes in di begin. En ek word wakker.
22. 'En ek siin en myn droom, en kyk, 7 koringare kom
23. uit an een halm, vet en goed.—En kyk, 7 koringare,
droog, skraal, en van di oostewind verskroei, kom na
24. hulle op.—En di 7 skrale are eet di 7 goeie are op.
En ek het dit vertel an di geleerde, mar daar was
nimand wat dit ver my kon verklaar ni.'
25. En Josef sê an Farao: 'Di droom van Farao is een ;
26. wat God wil doen, het Hy aan Farao getoon.—Di 7
goeie koeie is 7 jare, en di 7 goeie koringare is 7 jare;
27. di droom is een.—En di 7 ma'ere en lelike koeie wat
na hulle opgekom het, is oek 7 jare ; en di 7 skrale,
van di oostewind verskroeide are sal 7 jare van hon-
28. gersnood wees.—Dis di woord wat ek an Farao gesê
het: Wat God wil doen, het Hy an Farao getoon.
29. 'Kyk, daar kom 7 jare van grote o'ervloed deur di
30. héle Egipteland ;—en na hulle sal 7 jare van hongers-
nood kom ; en al di o'ervloed sal vergeet wees in
Egipteland ; en di hongersnood sal di land verteer.—
31. En di o'ervloed sal in di land ni gemerk worde ni deur
di hongersnood wat daarop volg ; want dit sal baing
32. swaar wees.—En dat di droom ver Farao verdubbel is
tot twémal toe, dis omdat di saak by God beslis is en
God haastig is om dit uit te voer.
33. 'En nou, laat Farao uitsiin na 'n slimme en verstan-
34. dige man, en set hom o'er Egipteland.—Laat Farao
dit doen, en laat hom opsiners anstel o'er di land, en
di vyfde deel neem van Egipteland in di 7 jare van
35. o'ervloed.—En laat hom versamel al di kos van di 7
goeie jare wat kom ; en koring wegberge onder di
hand van Farao, tot kos in di stede, en laat hulle dit
36. bewaar.—En di kos sal wees tot 'n voorraad ver di

**41.**
land teen di 7 jare van hongersnood, wat sal wees in
36. Egipteland; dat di land ni omkom deur de hongers-
nood ni.'

*Josef Onder-Koning van Egipte, vs. 37—57.*

37. En di woord was goed in di oge van Farao en in di
38. oge van syn knegte.—En Farao sê an syn knegte:
'Sou ons wel imand kan kry soos di-een, 'n man in wi
39. Gods Gees is?'—En Farao sê an Josef: 'Daar God
an jou dit alles getoon het, is daar nimand so slim en
40. verstandig as jy ni.—Jy sal o'er myn huis wees, en
vollens jou woord sal al myn volk [1] geregeer worde; 1 Of, Huld
41. net in di troon sal ek groter wees as jy.'—En Farao of Erebewys.
sê an Josef: 'Kyk, ek het ver jou o'er heel Egipte-
42. land geset.'—En Farao neem syn se'elring van syn
hand af, en set dit an Josef syn hand, en laat ver hom
fyne [2] linnese klére antrek, en set 'n goue kettang om 2 Of, Katoen.
43. syn nek.—En hy laat ver hom ry in di twéde wa'e wat
hy had, en hulle roep voor syn angesig uit: Kniil!
44. En hy stel ver hom o'er heel Egipteland.—En Farao
sê an Josef: 'Ek is Farao, en sonder jou sal gen man
syn hand of voet optel in heel Egipteland ni.'
45. En Farao noem Josef syn naam [3] Safnat Pa'anéa; en 3 Verklaarder
hy gé an hom ver Asnat, di dogter van Potifar, priis- van verbor-
ter van On, tot vrou. En Josef gaan uit o'er heel genheid; Of,
46. Egipteland.—En Josef was 30 jaar oud, toen hy staan Redder van di
voor di angesig van Farao, Koning van Egipte. En Wereld
Josef gaan uit van di angesig van Farao, en reis deur
heel Egipteland.
47. En in di 7 jare van o'ervloed bring di aarde op by
48. handvolle.—En hy versamel al di kos van di 7 jare,
wat in Egipteland was, en berg di kos in di stede; di
kos van di veld, wat rondom elke stad was, berg hy
49. weg in di midde daarvan.—En Josef versamel koring

41.
soos di sand van di sé, 'n grote menigte, totdat hy op-
hou met tel, want dit was sonder getal.
50. En an Josef werd 2 seuns gebore vóór di jare van
hongersnood kom, wat Asnat, di dogter van Potiféra,
51. di priister van On, ver hom gebaar het.—En Josef
noem di naam van di eersgebore [4] Manasse; want 4 Wat laat
hy sê: God het my laat vergeet al myn moeite, en di vergeet.
52. héle huis van myn vader.—En di naam van di twéde
noem hy [5] Efra'im; want God het my vrugbaar ge- 5 Dubbele.
maak in di land van myn verdrukking. Vrug.
53. En di 7 jare van o'ervloed, wat in Egipteland was,
54. kom tot 'n end.—En di 7 jare van hongersnood begin
te kom, soos Josef gesê het. En daar was hongersnood
in al di lande, mar in di héle Egipteland was brood.—
55. En toen di héle Egipteland begin honger ly, toen roep
di volk na Farao om brood. En Farao sê an al di
Egiptenaars: 'Gaan na Josef toe; doen wat hy ver
56. julle sê.'—En di honger was swaar o'er di angesig van
di aarde. En Josef maak al di pakhuise ope en
verkoop an di Egiptenaars. En di honger was swaar
57. in Egipteland.—En al di lande kom na Egipte by
Josef om koring te koop; want di hongersnood was
swaar o'er di héle aarde.

---

**42.** *Jakob stuur syn Seuns na Egipte om Koring te koop, vs. 1—4.*

1. Toen Jakob siin, dat daar koring was in Egipte, sê
Jakob an syn seuns: 'Waarom kyk julle na makaar?'
2. —En hy sê: 'Kyk, ek het gehoor, daar is koring in
Egipte; gaan nou so'entoe af, en koop ver ons daarvan—
3. daan af; dat ons mag lewe, en ni sterwe ni.'—Toen
gaan Josef syn 10 broers af om koring te koop in
4. Egipte.—Mar ver Benjamin, Josef syn broer, stuur
Jakob ni same met syn broers ni; want hy sê: 'Alte-
mit kan 'n dodelike onheil hom o'erkom.'

42.

*Josef behandel syn Broers eers hard, vs. 5—17.*

5. En di seuns van Isra'el kom om koring te koop, same
met andere, wat kom koop; want daar was hongersnood
6. in di land Kana'an.—En Josef was di onder-Koning
o'er di land, dit was hy wat an al di volk van di land
verkoop. En Josef syn broers kom, en buig sig voor
7. hom met hulle angesigte na di aarde toe.—En Josef
siin syn broers, en hy ken ver hulle, mar hy hou ver
hom vreemd teen hulle, en praat onvrindelik met hulle;
en hy sê ver hulle: 'Waarvandaan af kom julle?' En
hulle sê: 'Van di land Kanaän af, om kos te koop.'—
8. En Josef ken syn broers, mar hulle ken ni ver hom ni.
9. Toen denk Josef an di drome, wat hy van hulle ge-
droom het; en hy sê an hulle: 'Verspiders is julle;
10. om te kyk waar di land ope is, is julle gekom.'—En
hulle sê an hom: 'Né, Meneer, mar jou knegte is ge-
11. kom om kos te koop.—Ons is almal seuns van een man;
ons is [1] opregte manne; jou knegte is ni verspiders ni.' 1 of Vrome.
12. —En hy sê an hulle: 'Né, mar julle is gekom om af
13. te kyk waar di land ope is.'—En hulle sê: 'Jou
knegte is 12 broers, ons is seuns van een man, in di
land Kanaän; en kyk, di jongste is by ons vader van-
dag, en di een is ni.'
14. En Josef sê an hulle: 'Dis dit wat ek an julle gesê
15. het: julle is verspiders!—Hiirin sal julle beproef
worde: 'By di lewe van Farao, julle sal hiirvandaan
af ni vort gaan ni, as julle jongste broer ni hiirnatoe
16. kom ni.—Stuur een van julle, en laat julle broer haal,
en julle sal in bewaring bly, en julle woorde sal beproewe
worde, of daar waarheid in julle is; of anders, by di
17. lewe van Farao, is julle waarlik verspiders!'—En hy set
hulle same in bewaring 3 dage.

*Josef stuur syn Broers weg met Koring en Geld, vs. 18—28.*

18. En op di derde dag sê Josef an hulle: 'Doen dit, en
19. lewe! Ek vrees ver God.—As julle opregte manne is,

42.
laat een van julle broers opgesluit bly in di huis waar
julle in bewaar was; en gaan julle, breng koring weg
20. ver di honger van julle huise;—en breng julle jongste
broer na my toe; dan sal julle woorde waar gemaak
worde, en julle sal ni sterwe ni.' En hulle doen so.
21. En hulle sê di een ver di ander: 'Waarlik, ons is skul-
dig an ons broer, dat ons di angs van syn siil gesiin
het, toen hy ver ons gesmeek het, en ons ni wou hoor
22. ni; daarom kom di benoudheid nou o'er ons.'—En
Ruben antwoord ver hulle en sê: 'Het ek ni met julle
gepraat, en gesê ni: Moet ni sondig teen di jongeling
ni; mar julle wou ni hoor ni? Daarom oek syn bloed,
23. kyk, dit word ge'eis!'—En hulle weet ni dat Josef
ver hulle verstaan ni, want daar was 'n tolk tussen
24. hulle.—En hy draai ver hom weg van hulle af, en huil.
En hy kom terug na hulle toe, en praat met hulle, en
neem ver Simeon van hulle af, en bind ver hom voor
hulle oge.
25. En Josef gé orders, om hulle sakke te vul met koring,
en hulle geld terug te besorg, elke man syne in syn sak,
en om an hulle padkos te gé; en so word dit gedoen an
26. hulle.—En hulle pak hulle koring op hulle esels, en
27. vertrek daarvandaan af.—En toen een van hulle syn
sak ope maak, om syn esel voer te gé in di rusplek,
toen siin hy syn geld, want kyk, dit was in di mond
28. van di sak.—En hy sê an syn broers: 'Myn geld is
teruggegé, en oek, kyk, dis in myn sak!' En hulle
moed begeef, en hulle was bang, en sê di een ver di
ander: 'Wat is dit wat God an ons gedoen het?'

---

Vs. 27. *Rusplek* is di beste woord wat ons kon kry. Di méning van di Hebreuse woord is eintlik *losiishuis*, so sê di Statevertaling *herberg*. Mar di oosterse *Khan* is tussen ons *Hotel* en *uitspanning* in; want dis 'n soort van ope gebou met afdak of skuur ver vé en kamers ver mense oek. Mar daar woon nimand in ni. Dit word op algeméne koste in orde gehou, en alle

reisigers kan na verkising daarvan gebruik maak. Molik was dit in di tyd mar meer wat ons sou noem 'n *uitspanning*.

---

**42.** *Tuiskoms van Jakob syn Seuns, vs. 29—38.*

**29.** En hulle kom by hulle vader Jakob in di land Kanaan,
en vertel an hom alles wat hulle ontmoet is, en sê:—
30. 'Di man, di heer van di land, het onvrindelik met ons
gepraat, en hy het ons gehou ver verspiders van di
31. land.—En ons het an hom gesê: Ons is [1] opregte
32. manne; ons is gen verspiders ni.—Ons is 12 broers,
seuns van ons vader; di een is ni, en di jongste is
33. vandag by ons vader in di land Kana'an.—En di man,
di heer van di land sê: Hiiran sal ek weet, dat julle
opregte manne is: laat een van julle broers met my,
en neem julle koring ver di honger van julle huise, en
34. gaan vort;—en breng julle jongste broer na my toe.
Dan sal ek weet, dat julle gen verspiders is ni, mar
opregte manne, en ek sal julle broer an julle teruggé,
35. en julle sal handel in di land.'—En dit gebeur, toen
hulle hulle sakke leeg maak, dat kyk, elke man syn
beurs met geld in syn sak is; en toen hulle di beurse
met hulle geld siin, hulle same met hulle vader,
36. was hulle bang.—En Jakob, hulle vader, sê an
hulle: 'Julle berowe ver my! Josef is ni, en Simeon
is ni, nou wil julle ver Benjamin wegneem! Op my
37. is al di dinge!'—En Ruben spreek tot zijn vader en sê:
'Maak 2 van myn seuns dood, as ek hom ni an jou
breng ni; gé ver hom in myn hand, en ek sal hom an
38. jou terug breng.'—En hy sê: 'Myn seun sal met julle
ni same gaan ni; want syn broer is dood, en hy is
alleen o'ergebly; as hom 'n dodelike onheil o'erkom
op di pad wat julle gaan, dan sal julle myn gryse hare
met smart in [2] di Doderyk laat neerdaal.'

[1] Of, vrome.

[2] Sheol, kyk op 37 : 35.

43. *Jakob stuur weer syn Seuns, met Benjamin, vs. 1—4.*
1. En di hongersnood was swaar in di land.—En dit ge-
2. beur, toen hulle di koring wat hulle uit Egipte gebreng
het opge'eet het, dat hulle vader an hulle sê: 'Gaan
3. weer, koop ver ons 'n bitji kos.'—En Juda spreek tot
hom en sê: 'Di man het ons stellig verseker, en gesê:
Julle sal myn angesig ni siin, as julle broer ni met
4. julle same is ni.—As jy ons broer met ons same stuur,
5. sal ons gaan, en ver jou kos koop;—mar as jy ver hom
ni stuur ni, dan sal ons ni gaan ni; want di man het
an ons gesê: Julle sal myn angesig ni siin, as julle
6. broer ni met julle same is ni.'—En Isra'el sê: 'Waar-
om het julle so kwalik met my gehandel, om an di
7. man te vertel of julle nog 'n broer het?'—En hulle
sê: 'Di man het so baing uitgevra, na ons, en
na ons famili: en hy sê: Leef julle vader nog?
Het julle nog 'n broer? En ons het an hom vertel
na di bedoeling van di woorde; hoe kon ons weet, dat
8. hy sou sê: Breng julle broer af!'—En Juda sê an Is-
ra'el, syn vader: 'Stuur di jongeling met my same,
en ons sal klaar maak, en gaan; dat ons kan lewe, en
ni sterwe ni, sowel ons, as jy, en oek ons kindertjiis.—
9. Ek sal borg ver hom wees; van myn hand sal jy hom
eis; as ek hom ni an jou breng, en hom voor jou ange-
sig set ni, laat my dan by jou di skuld dra al di dage.
10. —Want had ons ni versuim ni, dan was ons al 2 keer
terug.'
11. En hulle vader Isra'el sê ver hulle: 'As dit dan so
moet wees, maak dan so: neem van di beste vrugte
van di land in julle vate, en breng an di man 'n per-
sent, 'n bitji [2] balsem, en 'n bitji heuning, specerye 2 H. 37 : 25.
12. en mirre, [3] neute, en amandels;—en neem dubbel di geld 3 Pistashie
in julle hand; en di geld wat julle terug gebring het neute.
in di mond van julle sakke, neem dit weer in julle
13. hand; altemit is dit 'n abuis;—en neem oek julle
14. broer, en maak klaar, gaan weer na di man toe;—en

**43.**
14. God Almagtig gé an julle guns in di angesig van di
di man, dat hy julle ander broer met julle same stuur,
en ver Benjamin; en ek as ek kinderloos is, dan is ek
kinderloos.

---

*Josef ontvang hulle in syn Huis an 'n Maal, vs. 15—34.*

15. En di manne neem di persente, en hulle neem dubbel
di geld in hulle hand, en ver Benjamin ; en maak klaar,
en trek af na Egipte toe, en staan voor Josef syn
16. angesig.—En toen Josef ver Benjamin siin met hulle
same, sê hy an di opsiner van di huis: 'Bring di
manne huis toe, en slag, en maak klaar ; want di
17. manne sal van middag met my same eet.'—En di man
maak soos Josef gesê het ; en di man bring di manne
18. in Josef syn huis.—En di manne was onrustig, omdat
hulle na Josef syn huis toe gebring worde ; en hulle sê :
'Om di geld, wat teruggegaan in ons sakke di eerste
keer, daarom word ons ingebring ; dat hy kan [1] kans [1] Of, Ons kan
kry teen ons, en op ons kan anval, en ver ons tot slawe o'errompel.
neem, en ons esels.
19. En hulle kom na di opsiner van Josef syn huis, en
20. praat met hom by di deur van di huis,—en sê: 'Ag,
Meneer ! ons is regtig di eerste keer afgekom om kos
21. te koop ;—en dit gebeur, toen ons by di rusplek
kom, dat ons ons sakke ope maak, en kyk, elke man
syn geld was in di mond van syn sak, ons geld in volle
22. gewig ; en ons het dit weer gebring in ons hand.—En
ons het ander geld afgebring in ons hand, om kos te
koop ; ons weet ni wi ons geld in ons sakke geset het
23. ni.'—En hy sê: 'Vrede ver julle ! Moet ni ongerus
wees ni ! Julle God en di God van julle vader, het
ver julle 'n skat in julle sakke gegé ; julle geld is [2] na [2] Of, Het ek
my toe gekom.' En hy bring ver Simeon uit na hulle ontvang.
24. toe.—En di man bring ver di manne in Josef syn huis,
en gé water, en hulle was hulle voete ; en hy gé voer

43.
25. ver hulle esels.—En hulle maak di persent reg teen di
tyd dat Josef kom di middag; want hulle had gehoor,
dat hulle daar sou brood eet.
26. En toen Josef tuis kom, bring hulle an hom di persent
wat in hulle hand was in di huis, en buig voor hom na
27. di aarde.—En hy vra ver hulle na hulle welstand, en
sê: 'Is julle vader nog gesond, di oue man wat julle
28. van gepraat het? Lewe hy nog?'—En hulle sê: 'Jou
kneg, ons vader, is nog gesond; hy lewe nog.' En
29. hulle buig hulle hoofde en bewys ére.—En hy slaan
syn oge op, en siin ver Benjamin, syn broer, di seun
van syn moeder en sê: 'Is dit julle jongste broer,
wat julle van gepraat het met my?' En hy sê: 'God
30. sy jou genadig, myn seun!'—En Josef maak haas,
want syn hart brand o'er syn broer; en hy soek 'n
plek om te huil; en hy gaan in syn kamer, en huil
daar.
31. En hy was syn gesig, en kom uit en bedwing sig, en
32. sê: 'Set brood op!'—En hulle set op ver hom apart,
en ver hulle apart, en ver di Egiptenaars wat by hom
eet apart; want di Egiptenaars mag ni met di Hebreers
same brood eet ni; want dis 'n ontheiliging by di
33. Egiptenare.—En hulle set voor syn angesig, di eers-
gebore na syn eersgeboortereg, en di jongste na syn
jonkheid; en di manne verwonder sig onder makaar.
34. —En hy neem van di beste éte wat voor hom was ver
hulle, mar Benjamin syn deel was 5 mal soveul as van
enig een van hulle. En hulle drink en was vrolik met
hom same.

---

44. *Josef stuur syn Broers weg, vs. 1—3.*

1. En hy gé orders an di opsiner van syn huis, en sê:
'Vul di manne hulle sakke met kos, so veul as hulle
kan vervoer, en set elke man syn geld in di mond van
2. syn sak.—En set myn beker, di silwer beker, in di

mond van di jongste syn sak, en di geld van syn koring
daarby.' En hy doen vollens Josef syn woord, wat hy
3. gesê het.—Net soos di dag anbreek werd di manne
weggestuur, hulle en hulle esels.

*Josef laat ver hulle terug bring, vs 4—34.*

4. Hulle was uit di stad uit gegaan, nog ni ver weg ni,
en Josef sê an di opsiner van syn huis: 'Maak klaar,
agtervolg di manne ; en as jy hulle ingehaal het, sê an
hulle: Waarom het julle kwaad ver goed vergelde?
5. —Is dit ni waaruit myn Meneer drink ni, en waarmé
hy waarsê ni? Julle het kwaad gedoen deur so te
doen.'
6. En hy haal hulle in, en hy sê an hulle diselfde woor-
7. de.—En hulle sê an hom: 'Waarom praat Meneer
dan sulke woorde soos di? Dis vêr van jou knegte
8. om so iits te doen.—Kyk, di geld wat ons gekry het
in di mond van ons sakke, het ons ver jou weer gebring
uit land Kana'an uit; en hoe sou ons dan uit jou
9. Meneer syn huis uit silwer of goud steel?—By wi van
jou knegte dit sal gekry worde, laat hom sterwe, en
oek sal ons ver Meneer tot slawe wees.'
10. En hy sê: 'Laat dit oek nou so wees vollens julle
woorde; by wi dit sal gekry worde, hy sal myn slaaf
11. wees, en julle sal onskuldig wees.'—En hulle maak
gou, en haal elke man syn sak af op di grond, en
12. elke man maak syn sak ope.—En hy ondersoek, hy
begin by di oueste en skei uit by di jongste ; en di
13. beker word gekry in di sak van Benjamin.—En hulle
skeur hulle klére, en elke man laai syn esel op, en keer
terug na di stad toe.
14. En Juda en syn broers kom na Josef syn huis toe; en
hy was nog daar; en hulle val voor syn angesig neer
15. op di grond.—En Josef sê an hulle: 'Watter 'n daad
is dit wat julle gedoen het? Weet julle ni dat 'n man

44.
16. soos ek sekerlik kan waarsê ni?'—En Juda sê 'Wat
sal ons sê an Meneer? Wat sal ons praat? Of hoe
sal ons ver ons regvêrdig? God het di sonde van jou
knegte uitgevind. Kyk, ons is Meneer syn slawe,
sowel ons, as hy in wi syn hand di beker gekry is?'—
17. En hy sê: 'Laat dit vêr van my af wees om dit te
doen; di man in wi syn hand di beker gekry is, hy sal
myn slaaf wees; en wat julle betréf, gaan in vrede na
julle vader toe.'
18. Toen kom Juda nader na hom toe en sê: 'Ag,
Meneer! laat jou diinskneg tog asseblief 'n woord
spreek in di ore van Meneer; en laat jou toorn tog ni
brande teen jou kneg ni; want jy is nes Farao.—
19. Meneer het ver jou knegte gevra, en gesê: Het julle
20. 'n vader, of 'n broer?—En ons het an Meneer gesê:
Ons het 'n vader, 'n oue man, en 'n kind van syn
ouderdom, 'n kleine; en syn broer is dood, en hy is
alleen o'ergebly van syn moeder, en syn vader het
hom liif.—En jy het gesê ver jou knegte: Breng hom
22. af na my toe, dat ek myn oge op hom kan set.—En
ons het an Meneer gesê: Di jongeling kan ni syn
vader verlaat ni; want as hy syn vader sou verlaat,
3. sal syn vader sterwe.—En jy het an jou knegte gesê:
As julle jongste broer ni met julle saam kom ni, sal
24. julle myn angesig ni weer siin ni.—En dit gebeur,
toen ons by jou kneg, myn vader kom, dat ons an hom
25, di woorde van Meneer vertel.—En ons vader sê: Gaan
koop ver ons 'n bitji kos.—En ons sê: Ons kan ni
afgaan ni; as onse jongste broer met ons same is, dan
sal ons afgaan ja; want ons mag di angesig van di
man ni siin ni as ons jongste broer ni met ons same is
27. ni.—En jou kneg, myn vader, sê an ons: Julle weet
28. dat myn vrou ver my 2 seuns gebaar het;—en di een
is van my weggegaan, en ek het gesê: hy is stellig ver-
skeur; en ek het hom tot nog toe ni weer gesiin ni;—
29. en as julle di een oek van myn angesig wegneem, en

44.
dan kom hom 'n dodelike onheil o'er, dan sal julle
myn gryse hare met smart in Sheool laat neerdaal.—
30. Daarom as ek by jou kneg, myn vader, kom, en di
jongeling is ni by ons ni, terwyl syn lewe verbinde is
31. an di kind syn lewe,—dan sal dit gebeur, as hy siin
dat di jongeling ni daar is ni, dat hy sal sterwe, en so
sal jou knegte di gryse haar van jou kneg, ons vader,
32. met smart in Sheool laat afdaal.—Want jou kneg het
sig borg gestel ver di jongeling by myn vader en gesê:
As ek hom ni ver jou bring ni, dan sal ek by myn
33. vader di skuld dra al di dage.—En nou, laat tog jou
kneg bly in plaas van di jongeling as 'n slaaf ver
meneer, en laat di jongeling opgaan same met syn
34. broers.—Want hoe sal ek opgaan na myn vader toe,
as di jongeling ni by my is ni? Laat ek ni di gejam-
mer siin wat myn vader o'erkom ni.

45. *Josef openbaar sig an syn Broers. vs. 1—15.*

1. En Josef kon sig ni bedwing voor almal wat by
hom staan ni, en hy roep uit: "Laat di laaste een
uitgaan van my af!' En daar bly ni 'n man staan
by hom ni, toen Josef sig bekend maak an syn broers.
2. —En hy bars uit en huil; en Egipteland hoor, en di
3. huis van Farao hoor.—En Josef sê an syn broers:
'Ek is Josef!...En lewe myn vader nog?'...En syn
broers kon ver hom ni antwoorde ni; want hulle was
4. verskrik voor syn angesig.—En Josef sê an syn broers:
'Kom tog nader na my toe!' En hulle kom nader.
En hy sê: 'Ek is Josef, julle broer, dis ver my wat
5. julle verkoop het na Egipte toe.—En nou moet ni
verdritig wees ni, en ver julle selfs kwaad wees ni dat
julle ver my hiirnatoe verkoop het ni; want om lewens
te behou het God my gestuur voor julle angesig.—
6. Want di 2 jare was hongersnood in di land, en nog 5
7. jare sal ni gesaai of gemaai worde ni.—En God het

45.
my gestuur voor julle angesig, om ver julle 'n o'erblyf-
sel te stel op di aarde, en om ver julle and' lewe te hou
8. deur 'n grote verlossing.—En nou, dis ni julle wat ver
my hiirnatoe gestuur het ni, mar God, en Hy het my
gemaak tot 'n vader ver Farao, en tot 'n Meneer o'er
syn hele huis, en 'n heerser o'er di hele Egipteland.—
9. Maak gou, en gaan op na myn vader toe, en sê an
hom: So sê jou seun Josef: God het my gemaak tot 'n
Meneer van heel Egipte ; kom af na my toe, moet ni
10. versuim ni ; en jy sal woon in di land [1] Gosen, en jy 1 Reen.
sal naby my wees, jy, en jou kinders, en jou kindskin-
ders, en jou skape, en jou beeste, en al wat joue is ;—
11. en daar sal ek ver jou onderhou (want daar kom nog
5 jare van honger), opdat jy ni verarm ni, en jou
12. huisgesin, en al wat jy het.—En kyk, julle oge siin,
en di oge van myn boer Benjamin, dat dit myn mond
13. is wat met julle praat.—En julle sal an myn vader
vertel al myn heerlikheid in Egipte, en alles wat julle
gesiin het ; en julle sal gou maak, en myn vader hiir-
natoe afbring.'
14. En hy val op di nek van syn broer Benjamin, en
15. huil, Benjamin huil op syn nek.—En hy soen al syn
broers, en huil op hulle ; en daarna praat syn broers
met hom.

*Di blye Tyding ver Jakob, vs. 16—28.*

16. En di gerug daarvan werd gehoor in di huis van
Farao wat sê: Di broers van Josef is gekom ; En
dit was goed in di oge van Farao en in di oge van syn
17. knegte.—En Farao sê an Josef: 'Sê an jou broers:
Maak nou so: laai julle dire, en gaan julle na di land
18. Kanaan toe ;—en neem ver julle vader, en julle fami-
liis, en kom na my toe ; en ek sal an julle gé di goeie
land van Egipte, en julle sal di vettigheid van
19. di land eet.—Nou weet julle di orders, doen dit

45.
nou: neem ver julle uit Egipteland uit wa'ens ver julle
kindertjiis, en ver julle vrouens, en bring julle vader,
20. en kom.—En moet ni omgé ver julle huisraad ni,
want di goed van heel Egipteland is ver julle.'
21. En di seuns van Isra'el maak so; en Josef gé an
hulle wa'ens vollens di gebod van Farao, en gé an hulle
22. padkos.—Hy gé an hulle almal an elke man orige
pakke klére; mar ver Benjamin gé hy 300 stukke
23. silwer en 5 orige pakke klére.—En ver syn vader stuur
hy wat volg: 10 esels, gelaai met di goeie dinge van
Egipte, en 10 merriësels, gelaai met koring en brood
24. en kos ver syn vader op di pad.—En hy stuur syn
broers weg, en hulle vertrek; en hy sê an hulle:
'Moet ni kwaad wees [ver makaar] op di pad ni!'
25. En hulle trek òp uit Egipte en kom in di land
26. Kanaan by hulle vader Jakob.—En hulle vertel an
hom, en sê: 'Josef lewe nog, en hy is heerser o'er
heel Egipteland!' Toen beswyk syn hart, want hy
27. glo hulle ni.—En hulle vertel an hom al di woorde van
Josef, wat hy an hulle gesê het; en toen hy di wa'ens
siin wat Josef gestuur het om ver hom te vervoer, toen
28. werd di gees van hulle vader Jakob lewendig;—en
Isra'el sê: 'Dis genoeg! Myn seun Josef lewe nog!
ek sal gaan en hom siin voor ek sterwe!'

46. *Jakob trek na Egipte toe, vs. 1—7.*

1. En Isra'el trek weg met al syn goed en kom by Ber-
séba, en offer offerandes an God van syn vader Isak.—
2. En God spreek tot Isra'el in di gesigte van di nag, en
3. sê: 'Jakob, Jakob!' En hy sê: 'Hiir is ek!'—En
Hy sê: 'Ek is di God, God van jou vader, moet ni
bang wees om af te trek na Egipte toe ni; want ek sal
4. jou daar tot 'n grote nasi maak. - Ek sal same met jou
aftrek na Egipte toe, en Ek sal jou ook seker weer
terug breng; en Josef sal syn hand op jou oge lê.'
5. En Jakob trek weg van Ber-séba, en di seuns van Is-

46.
ra'el vervoer ver Jakob, hulle vader, en hulle kinder-
tjiis, en hulle vrouens, in di wa'ens wat Farao gestuur
6. het om ver hom te vervoer.—En hulle neem hulle vé,
en hulle goed, wat hulle verkry het in land Kana'an,
en kom in Egipte, Jakob, en al syn hele famili met
7. hom same:—syn seuns, en di seuns van syn seuns same
met hom; syn dogters, en di dogters van syn seuns, en
al syn famili breng hy met hom same in Eigpte.

*Jakob syn Geslagsregister, vs. 8—27.*

8. En dis di name van di seuns van Isra'el, wat in
Egipte kom, Jakob en syn seuns: di eersgeborene van
9. Jakob, Ruben —En di seuns van Ruben: Hanoch, en
10. Pallu, en Hezron, en Karmi.—En di seuns van Simeon:
Jemu'el, en Jamin, en Ohad, en Jachin, en Zohar, en
11. Saul, di seun van 'n Kana'anitise vrou,—En di seuns
12. van Levi: Gerson, Kehath, en Merari.—En di seuns
van Juda: Er, en Onan, en Sela, en Perez, en Zerah.
Mar Er en Onan was o'erlede in land Kana'an. En
13. di seuns van Perez was Hezron en Hamul,—En di
seuns van Issachar: Tola, en Puwa, en Job, en Simron.
14. —En di seuns van Zebulon: Sered, en Elon, en Jah-
15. le'el.—Dís di seuns van Lea, wat sy ver Jakob gebaar
het in Paddan-Aram, same met Dina syn dogter: al di
sile van syn seuns en syn dogters was 33.
16. En di seuns van Gad: Zifjon en Haggi, Schuni en
17. Erbon, Eri en Aródi, en Aréli.—En di seuns van Aser:
Jimna, en Jisva, en Jisvi, en Berija, en Sera, hulle
18. suster; en di seuns Berijn: Heber en Malchie'el.—Dis
di seuns van Zilpa, wat Laban an syn dogter Lea gegé
het; en sy baar ver Jakob di 16 sile.
19. Di seuns van Rachel, Jakob syn huisvrou: Josef en
20. Benjamin.—En an Josef werd gebore in Egipteland
Manasse en Efraim, wat Asnath, di dogter van Poti-
21. féra, di priister van On, gebaar het.—En di seuns van

**46.**
Benjamin: Bela, Becher en Asbel, Gerar en Na'aman,
22. Echi en Rôs, Huppim en Kuppium, en Ard.—Dis di
seuns van Rachel, wat an Jakob gebore is: al te same
14. sile.
23. En di seuns van Dan: Chusim.—En di seuns van
24. Naftali: Jahze'el, en Guni, en Jezer, en Sillem.—Dis
25. di seuns van Bilha, wat Laban an syn dogter Rachel
gegé het ; en sy baar ver hulle an Jakob, al te same
7 sile.
26. Al di sile, wat met Jakob same in Egipte kom, wat
uit syn heupe vortgekom het, buiten di vrouens van
27. Jakob syn seuns, was te same 66 sile.—En di seuns
van Josef, wat an hom gebore is in Egipte was 2 sile.
Al di sile van Jakob syn famili wat in Egipte gekom
het was 70.

---

*Jakob gaan woon in Land Gosen, vs. 28—34.*

28. En ver Juda stuur hy voor syn angesig uit na Josef
toe, om ver hom di pad te wys na Gosen toe ; en hulle
29. kom in land Gosen.—En Josef span syn wa'e in en ry
syn vader Isra'el te gemoet na Gosen ; en toen hy sig
an hom vertoon, val hy op syn nek en huil op syn nek
30. 'n héle ruk.—En Isra'el sê an Josef: 'Laat ek nou
sterwe, nadat ek jou angesig gesiin het, dat jy nog
lewe !'
31. En Josef sê an syn broers en an di famili van syn
vader: 'Ek sal gaan en an Farao vertel en an hom
sê: Myn broers, en myn vader syn famili, wat in land
32. Kana'an was, is na my toe gekom.—En di manne is
skaapboere, want dis manne wat met vé omgaan ; en
hulle het hulle skape en hulle beeste, en alles wat hulle
33. het, megebreng.—En dit sal gebeur, as Farao ver julle
34. sal roep, en sê: Wat is julle bestaan ?—Dan sal julle
sê: 'Véboere was jou knegte van onse kleintyd af,
tot nou toe, ons net soos ons vaders ; dat julle mag

46.
woon in land Gosen ; want 'n afskuw is elke skaapboer
in Egipte.'

---

47. *Josef stel syn Famili voor an Farao, vs. 1—12.*

1. En Josef kom en vertel an Farao en sê: 'Myn
vader, en myn broers, en hulle skape, en hulle beeste,
en al wat hulle besit, is gekom uit land Kana'an uit ;
2. en kyk, hulle is in land Gosen.'—En onder syn broers
uit neem hy 5 manne, en stel hulle voor Farao syn
3. angesig.—En Farao sê an syn broers: 'Wat is julle
bestaan?' En hulle sê an Farao: 'Jou knegte is
4. skaapboere, ons net soos oek ons vaders.'—En hulle sê
an Farao. 'Ons is gekom om as vreemdelinge in di
land te woon ; want daar is gen kos ver di skape, wat
jou knegte het ni, omdat di hongersnood swaar is in
land Kana'an ; en nou laat tog jou knegte in di land
Gosen woon !'
5. En Farao spreek tot josef en sê: 'Jou vader en
6. jou broers is na jou toe gekom ;—Egipteland is voor
jou angesig, in di beste part van di land laat jou vader
en jou broers woon ; laat hulle woon in land Gosen ;
en as jy weet dat daar onder hulle wakker manne is,
maak hulle dan tot opsiners van myn vé.'
7. En Josef breng ver syn vader Jakob in, en stel hom
voor Farao syn angesig ; en Jakob segen ver Farao.—
8. En Farao sê an Jakob: 'Houveul is di dage van jou
9. lewensjare?—En Jakob sê an Farao: 'Di dage van
di jare wat ek rond getrek het is 130 jare ; di dage van
myn lewensjare was mar min en teenspoedig, en het ni
bereik di dage van di lewensjare van myn vaders, in
10. di dage wat hulle omgeswerwe het ni.—En Jakob
segen ver Farao, en gaan uit van Farao syn angesig.
11. En Josef gé 'n woonplek ver syn vader en ver syn
broers en gé an hulle 'n besitting in Egipteland, in di
beste van di land, in di land van Raméses, soos Farao

47.
12. georder het.—En Josef onderhou syn vader, en syn
broers, en di hele famili van syn vader met brood, tot
di mond van di klein kindertjiis toe.

*Nood en Afhankelikheid van di Egiptenaars, vs. 13—26.*

13. En daar was gen brood in di hele land ni; en di
honger was baing swaar, so dat Egipteland en land
14. Kanaan beswyk van di hongersnood.—En Josef versa-
mel al di geld wat te kry was in Egipteland en land
Kanaan, ver di koring wat hulle koop; en Josef breng
15. di geld in Farao syn huis.—En di geld van Egipteland
en van land Kanaan, was op, en al di Egiptenare kom
na Josef toe en sê: 'Gé ver ons brood, want waarom
sal ons sterwe in jou teenwoordigheid, want ons geld is
16. op?'—En Josef sê: 'Gé julle vé, en ek sal an julle
17. gé ver julle vé as julle geld op is.'—Toen breng hulle
hulle vé na Josef toe, en Josef gé an hulle brood ver
pêrde en ver di besitting van skape, en ver di besitting
van beeste, en ver esels, en hy voorsiin hulle van brood
in ruil ver al hulle vé in di jaar.
18. Toen di jaar om was, kom hulle na hom toe in di
twede jaar en sê an hom: 'Ons wil dit ni wegsteek
ver Meneer ni, want di geld is op, en di besitting van
vé is Meneer syne; daar is niks meer voor di angesig
van Meneer o'ergebly ni as ons lyf en ons grond.—
19. Waarom sal ons voor jou angesig dood gaan, sowel
ons as ons land? Koop ver ons en ons land ver
brood, en ons en ons land sal diinsbaar wees an Farao;
en gé saad, dat ons kan lewe, en ni sterwe ni, en dat
di land ni woes worde ni!'
20. En Josef koop di hele Egipteland ver Farao; want
di Egiptenare verkoop elke man syn grond, omdat di
honger di oerhand o'er hulle kry; en di land word
21. Farao syn ei'endom.—En di volk verplaas hy na
di dorpe toe, van di een end van Egipte syn grens-
22. skeiding tot an di ander end daarvan.—Net di grond

47.
van di priisters koop hy ni, want Farao het an di
priisters 'n deel grond gegé, en hulle eet di deel wat
Farao an hulle gegé het ; daarom het hulle ni hulle
land verkoop ni.
23. En Josef sê an di volk: 'Kyk ek het vandag ver
julle gekoop, en julle land, ver Farao ; kyk, hiir is
24. saad ver julle, en julle sal di land besaai.—En dit sal
gebeur by di insameling, dat julle di vyfde deel an
Farao sal moet gé, en 4 parte sal ver julle wees, tot
saad-koring en ver julle kos, en ver di wat in julle
25. huise is, en ver kos ver julle klein kindertjiis.'—En
hulle sê: 'Jy het ons lewe gered ; laat ons guns
verkry in Meneer syn oge, en ons sal Farao syn knegte
26. wees.'—En Josef maak dit tot 'n wet tot vandag toe
o'er Egipteland, dat Farao di vyfde deel kry, buiten di
land van di priisters alleen, wat ni Farao syn geworde
is ni.

*Josef doen 'n Eed an Jakob, vs. 27—31.*

27. En Isra'el woon in Egipteland, in land Gosen, en
hulle had hulle plase daarin, en hulle was vrugbaar,
28. en vermeerder baing.—En Jakob lewe in Egipteland
17 jare ; en al di dage van Jakob syn lewensjare was
29. 147 jare.—En Isra'el syn dage om te sterwe kom an,
en hy roep syn seun Josef, en sê an hom: 'As ek nou
guns in jou oge gekry het, set tog jou hand onder myn
heup, en handel met my goed en reg ; begrawe my tog
30. ni in Egipte ni.—En ek sal lê same met myn vaders,
en jy sal my vervoer uit Egipte uit, en my begrawe
in hulle begraafplaas.' En hy sê: 'Ek sal doen
31. vollens jou woord.'—En hy sê: 'besweer my dit.'
En hy besweer hom dit. En Isra'el buig sig [1] op di
koppenend van di bed.

[1] Hebr. 11: 21.

Vs. 31, word vertaal deur di 70: 'Isra'el leun op di bo'end van syn kiri,' wat o'ergeneem word in Hebr. 11: 21.

48. *Josef by Jakob syn Siikbed, vs. 1—7.*

1. En na di dinge gebeur dit, dat hulle an Josef sê:
'Kyk, jou vader is siik.' En hy neem same met hom
2. syn 2 seuns, Manasse en Efra'im.—En hulle vertel an
Jakob, en sê: 'Kyk jou seun Josef kom na jou toe.'
3. En Isra'el maak hom sterk en leun op di kiri.—En
Jakob sê an Josef: God [1] Almagtig is an my verskyn 1 El Shaddai.
4. by Luz in land Kanaan; en het ver my gesegen,—en
an my gesê: Kyk, Ek sal jou vrugbaar maak tot 'n
menigte van nasiis; en Ek sal di land gé an jou saad
5. na jou tot 'n [2] eeuwige besitting.—En nou, jou 2 2 Kyk 3.
seuns, wat an jou gebore is in Egipteland, voor ek na
jou toe gekom het in Egipte, is myne, Efra'im en
Manasse, net soos Ruben en Simeon sal hulle myne
6. wees.—Mar jou geslag, wat jy na hulle verkry, sal joue
wees; hulle sal na di naam van hulle broers genoem
7. worde in hulle erfdeel.—En ek, toen ek van Paddan
kom, sterwe Ragel [3] op my in land Kana'an, op di pad, 3 Op myn
toen daar nog mar 'n kleine afstand was om na skoot, langs
Efrath te kom; en ek het ver haar begrawe langs di pad, ni op
di pad na Efrath, dis Bethlehem. 'n bed ni.

---

*Jakob segen Josef syn Seuns, vs. 8—20.*

8. En Isra'el siin Josef syn seuns, en sê: 'Wi is dit
9. di?'—En Josef sê an syn vader: 'Dis myn seuns,
wat God hiir an my gegé het.' En hy sê: 'Breng
10. hulle tog na my toe en ek sal ver hulle segen.'—En
Isra'el syn oge was swak van ouderdom, so dat hy ni
bra kon siin ni. En hy breng ver hulle naby hom;
11. en hy soen hulle en omhels hulle.—En Isra'el sê an
Josef: 'Ek het ni gedenk om jou angesig nog te siin
ni; en kyk, God het ver my jou saad oek laat siin.'
12. En Josef breng ver hulle uit van tussen syn kni'e
13. uit, en hy buig sig met syn angesig na di aarde.—En
Josef neem ver hulle albei, ver Efra'im in syn regter-

48.
hand, teeno'er Isra'el syn linkerhand, en ver Manasse
in syn linkerhand teeno'er Isra'el syn regterhand, en
14. breng ver hulle na tot by hom.—En Isra'el steek syn
regterhand uit, en lê dit op di hoof van Efra'im, wat
di jongste was, en syn linkerhand op Manasse syn
hoof, [1] hy bestiir syn hande met wysheid, want Ma- [1] Of, hy kruis
nasse was di ouste.—En hy segen ver Josef, en sê:— syn hande.
15. 'Di God, voor Wi myn vaders Abraham en Isak
gewandel het;
di God, wat ver my gevoed het tot vandag toe;—
16. di Engel wat ver my verlos het van alle kwaad
segen di seuns!
En laat myn naam op hulle genoem worde,
en di naam van myn vaders Abraham en Isak!
En laat hulle vermenigvuldig soos visse in menigte
in di middel van di land!'
17. En Josef siin dat syn vader syn regterhand lê op
Efra'im syn hoof, en dit was verkeerd in syn oge; en
hy hou syn vader syn hand op, om dit te verset van di
18. hoof van Efra'im op di hoof van Manasse.—En Josef
sê an syn vader: 'Ni so ni, myn vader! want hiirdi
is di eersgeborene; set jou regterhand op syn hoof.'—
19. En syn vader weiger en sê: 'Ek weet, myn seun! ek
weet: hy sal oek tot 'n volk worde, en hy sal oek groot
wees; mar tog sal syn broer, di jongste, groter wees
as hy, en syn saad sal 'n [2] menigte van volke worde.' [2] Volheid.
20. —En hy segen hulle op di dag, en sê:'—
'In jou sal Isra'el segen, en sê:—
Mog God jou maak soos Efra'im en soos Manasse!'
En hy set Efra'im voor Manasse.—

*Jakob gé an Josef 'n stuk Land in Kana'an, vs. 21, 22.*

21. En Isra'el sê an Josef: 'Kyk, ek sterwe; mar God
sal met jou wees en ver jou weer breng na di land van
22. jou vaders.—En ek het an jou gegé een [1] deel bo jou [1] Hebr. Si-
broers, wat ek geneem het uit di hand van di Amoriit, chem, skoon.
met myn sawel en met myn boog.

**49.** *Jakob segen syn Seuns, vs. 1—27.*

1. En Jakob roep syn seuns, en sê: 'Kom bymakaar,
en ek sal ver julle vertel wat julle sal wedervaar in di
laaste dage.
2. Kom same, en hoor, seuns van Jakob ;
En hoor na Isra'el, julle vader !
3. Ruben, myn eersgeborene is jy,
Myn sterkte, en di eersteling van myn krag,
Eerste in waardigheid, en eerste in vermoge,
4. O'erkokende nes waters, sal jy di vernaamste ni wees
ni.
want jy het jou vader syn bed beklim.
Toen het jy dit verontreinig.
Hy het myn bed beklim.
5. Simeon en Levi is broers.
Wapens van geweld is hulle [1] swaarde.
6. ô Myn siil, kom ni in hulle geheime raad ni !
ô Myn eer, word ni verenig met hulle vergadering ni !
Want in hulle toorn het hulle 'n [2] man doodgeslaan,
En in hulle moedwil het hulle 'n [3] bul verlam.
7. Vervloek is hulle toorn, want dis wreed ;
en hulle wraak, want dis hard.
Ek sal hulle verdeel in Jakob,
en hulle verstrooi onder Isra'el.
8. Juda, [4] jy is dit ; ver jou sal jou broers eer.
Jou hand sal in di nek van jou vyande wees.
Neerbuig voor jou sal di kinders van jou vader.
9. Kind van 'n Leeu is Juda :
Van roof, myn seun, is jy opgegroei.
Hy buk, hy kruip nes 'n leeu,
nes 'n [5] oue leeu, wi sal hom gaan opja ?
10. Weggaan sal di koningssepter ni van Juda af ni,
En di [6] kommadantstaf tussen syn voete uit ni.
Totdat [7] Shilo kom,
En ver hom sal di volke [8] onderdanig wees.
11. Hy bind syn esel an di wingerdstok,

1 Of, planne; Of, woninge.
2 Of, manne.
3 Of, bulle.
4 Di Erfgenaam van di belofte.
5 Of, wyfileeu
6 Of, wetgewer.
7 Vredevors, Jes. 9: 5.
8 Of, tot hom

49.

En an di edelste [1] wynstok di vul van syn esel ;
Hij was in wyn syn onder-klere,
En in druiwebloed syn bo-klere.
12. Rooi is syn oge van di wyn,
En wit syn tande van di melk.
13. Zebulon sal an di strand van di Sé woon ;
En hy sal tot 'n baai ver di skippe wees ;
En syn [2] grensskeiding sal tot an Sidon wees.
14. Issaschar is 'n [3] werk-esel ;
Hy lê tussen di twe krale.
15. En hy siin di rusplek, dis goed,
En di land, dis angenaam,
En hy breng syn skouer om te dra,
En kom onder belasting, word 'n onderdaan.
16. Dan sal syn volk regeer,
Nes een van di stamme van Isra'el.
17. Dan is 'n slang langs di pad,
'n Koring-slang langs di weg,
Hy byt di pêrd syn haakskeen,
En di ruiter val agtero'er.
18. Op uw Saligheid het ek gewag, o Jehova !
19. Gad, 'n trop sal hom anval ;
Mar hy val hulle an op laas.
20. Van Aser, vet sal syn kos wees,
En hy sal lekkernye van 'n koning oplewer.
21. Náftali is 'n losgelate hartbees-ooi,
Hy gé mooi woorde.
22. 'n Seun van 'n vrugbare stam is Josef,
'n Seun van 'n vrugbare stam by 'n fontein ;
Syn dogters [4] klim o'er di muur.
23. En hulle het hom bitterheid angedaan, en hom geskiit,
En di boogskutters het hom vervolg ;
24. Mar syn boog is sterk gebly,
En di arms van syn hande werd gesterk,
Deur di hande van di magtige van Jakob,

versamel worde.

1 Hebr. Sorek, 'n edele soort van wingerd met druiwe sonder pitte.

2 Hebr. syn sy.

3 Hebr. esel van been.

4 Of, takke.

49.

Deur di naam van di Herder, di Steen van Isra'el,
Deur di God van jou vader, Hy sal jou help.
25. En deur di Almagtige, Hy sal jou segen :
Segeninge van di hemele van bo,
Segeninge van di diipte van onder,
Segeninge van di borste, en van di baarmoeder.
26. Segeninge van jou vader het uitgemunt
Bo di segeninge van [1] myn voorvaders,
Di begeerlikke dinge van di eewige heuwels ;
Hulle sal op di hoof van Josef wees,
En op di kroon van di hoof van hom wat afgesonder
was van syn broers.
27. Benjamin is 'n verskeurende wolf,
In di oggend sal hy syn roof verslind,
En in di aand sal hy syn buit uitdeel.

[1] Of, enige berge.

*Jakob gé Bevel o'er syn Begrafenis, vs. 28—33.*

28. Dis al di 12 stamme van Isra'el, en dis wat hulle
vader tot hulle gespreek het, en hulle gesegen het ; hy
29. segen ver hulle elkeen vollens syn ei'e segen.—En hy
gebiid ver hulle en sê an hulle: 'Ek word versamel
tot myn volk ; begrawe ver my by myn vaders in di
30. spelonk wat in di veld van Efron di Hethiit is,—in di
spelonk wat in di veld van Magpela is, wat in di gesig
van Mamre lê, in land Kana'an, di veld wat Abraham
gekoop het van Efron di Hethiit tot 'n ei'e erfbegrafe-
31. nis.—Daar het hulle ver Abraham begrawe, en ver
Sara, syn vrou ; daar het hulle ver Isak begrawe, en
ver Rebekka, syn vrou ; en daar het ek ver Lea begra-
32. we.—Di veld, en di spelonk wat daarin is, is wettig
gekoop van di kinders van Heth.
33. En Jakob maak klaar met bevele te gé ver syn
seuns, en hy lê syn voete weer same op di bed en syn
gees gaan uit en hy werd versamel tot syn volk.

**50.** *Betreuring, Balseming en Begrafenis van Jakob, vs 1—14.*

1. En Josef val op di angesig van syn vader en huil
2. op hom en soen ver hom.—En Josef gebiid syn knegte,
di dokters, om syn vader te balsem ; en di dokters
3. balsem ver Isra'el.—En 40 dage werd vervul ver hom ;
want so word di dage vervul van di wat gebalsem
worde ; en di Egiptenaars beween ver hom 70 dage.

4. En di dage van syn betreuring was verby, en Josef
spreek tot di huis van Farao en sê: 'As ek nou guns
in julle oge gekry het, spreek tog assebliif in di ore
5. van Farao en sê:—Myn vader het ver my laat sweer
en het gesê: Kyk, ek sterwe, in myn graf wat ek ver
my gegrawe het in land Kanaan, daar sal jy ver my
begrawe. Daarom nou, laat my tog assebliif opgaan,
6. en myn vader begrawe, en ek sal weer kom.'—En
Farao sê: 'Gaan op, en begrawe jou vader, soos hy
ver jou laat sweer het.'

7. En Josef gaan op om syn vader te begrawe, en same
met hom gaan op al di knegte van Farao, di ouste
8. van syn huis, en al di ouste van Egipteland,—en di
hele famili van Josef, en syn broers, en di famili van
syn vader ; net di kindertjiis, en hulle skape en hulle
9. beeste laat hulle bly in land Gosen.—En daar gaan
same met hom op sowel wa'ens as pêrderuiters, en dit
10. was 'n baing grote trek.—En hulle kom by di vloer
van Atad, wat o'erkant di Jordaan is, en hulle hou
daar 'n rouplegtigheid wat baing groot en plegtig was,
11. en hy maak 'n roufees o'er syn vader van 7 dage.—En
di mense van di land, di Kanaanite, siin di rou by di
vloer van Atad, en hulle sê: 'Dis 'n grote rou van di
Egiptenare, daarom noem hulle di plek [1] Abel-Miz-
12. raim, wat o'erkant di Jordaan is.—En syn seuns doen
13. an hom soos hy ver hulle gebiid het,—want syn seuns
breng ver hom na land Kanaan toe, en begrawe ver
hom in di spelonk van di grond van Magpela, wat
Abraham gekoop het, di stuk grond ver 'n erfbegrafe-

1 Rou van Egipteland.

50.
14. nis, van Efron di Hethiit, in di gesig van Mamre.—En
Josef keer terug na Egipte toe, hy, en syn broers, en
almal wat same met hom opgegaan het om syn vader
te begrawe, nadat hy syn vader begrawe had.

---

*Josef verseker syn Broers dat hy hulle alles vergewe het, vs. 15—21.*

15. En di broers van Josef siin, dat hulle vader dood
was, en hulle sê: 'Altemit sal Josef ver ons haat, en
vergeldende sal hy ver ons vergelde al di kwaad wat
16. ons ver hom gedaan het.'—En hulle stuur 'n boodskap
na Josef toe om te sê: 'Jou vader het bevel gegé
17. voor syn dood en gesê:—So sal julle an Josef sê: Ag,
vergewe tog di misdaad van jou broers, en hulle sonde;
want hulle het jou sleg behandel; mar nou, vergewe
tog nou asseblief di misdaad van di knegte van di God
van jou vader!' En Josef huil toen hulle met hom
18. praat.—En syn broers kom oek en val neer voor syn
angesig, en hulle sê: 'Kyk ons is ver jou tot slawe!'
19. —En Josef sê an hulle: 'Moet ni bang wees ni!
20. want is ek dan in di plek van God?—En julle, julle
het kwaad teen my gedenk, mar God het dit tot goed
gedenk, om te doen, soos dit vandag is, om veul volk
21. in di lewe te behou.—En nou, moet ni bang wees ni,
ek sal ver julle onderhou, en ver julle kindertjiis.' En
hy vertroos ver hulle en praat na hulle hart.

---

*Josef syn Bevel en Dood, vs. 22—26.*

22. En Josef woon in Egipte, hy, en di famili van syn
23. vader; en Josef lewe 110 jare.—En Josef siin Efra'im
syn kinders van di derde geslag; oek di seuns van
Machir, di seun van Manasse, werd op Josef syn kni'e
24. gebore.—En Josef sê an syn broers: 'Ek sterwe, en
God sal ver julle seker kom besoek en ver julle opbreng
uit hiir-di land uit na di land toe wat Hy gesweer het
25. an Abraham, an Isak, en an Jakob.'—En Josef neem

50.
'n eed af van di seuns van Isra'el, en sê: 'Sekerlik
sal God ver julle kom besoek, en julle sal myn bene
hiirvandaan af opvoer.'
26. En Josef sterwe, 110 jare oud; en hulle balsem ver
hom, en hy werd in 'n kis geset in Egipte.